# MY LEWE EN STREWE



MANIE MARITZ

# ERRATA

Aan die leser van hierdie boek wens ek verskoning te vra vir 'n aantal lastige foute wat met die druk hiervan ingesluip het. Die omstandighede waarin die boek gedruk is, was sodanig dat 'n foutlose uitgawe, wat in die beste omstandighede moeilik is, in hierdie geval onmoontlik was.

Behalwe die twee aangesuiwerde foute op bladsye 5 en 96, eersgenoemde waarvan my geboorte jaar 1976 i.p.v. 1876 is, maak die errata egter geen wesentlike verskil aan die inhoud van die boek nie.

MANIE MARITZ.

Johannesburg,
24 Januarie, 1939.

"L."

**Gedruk deur "L"—Jhb. en uitgegee deur Gen. M. Maritz, Posbus 1397, Pretoria.**

# INHOUD


| Hoofstuk | | Bladsy |
|---|---|---|
| | INLEIDING | 3 |
| I. | Wat is reg en geregtigheid | 5 |
| II. | In Natal | 11 |
| III. | Ladysmith en Colenso | 15 |
| IV. | In Theron se Verkenners Korps | 18 |
| V. | Onder Malan en Scheepers die Kolonie in | 25 |
| VI. | Na die Noordweste | 30 |
| VII. | Sonde met die Hoofkommandante | 37 |
| VIII. | Die Stryd en die Vrede in die Noordweste | 42 |
| IX. | Leliefontein, Springbok en Concordia | 48 |
| X. | In Europa, op Madagaskar en met Jacques Le Baudy | 55 |
| XI. | Terug in Transvaal | 58 |
| XII. | 'n Lunch in die Pretoria Klub | 62 |
| XIII. | Die Rebellie Stort in Duie | 69 |
| XIV. | My trek na Angola | 76 |
| XV. | Krygsgevangene onder die Portugese | 81 |
| XVI. | My ontvangs in die Vaderland | 89 |
| XVII. | Die Joodse Verborge Hand | 97 |
| XVIII. | Joodse Afkoms en Invloed in ons Kerk | 102 |
| XIX. | Die Joodse Geloof | 109 |
| XX. | Die Verborge Hand | 112 |
| XXI. | Protokol No. 2 | 115 |
| XXII. | Protokol No. 3 | 116 |
| XXIII. | Protokol No. 4 | 119 |
| XXIV. | Protokol No. 5 | 121 |
| XXV. | Protokol No. 6 | 123 |
| XXVI. | Protokol No. 7 | 123 |
| XXVII. | Protokol No. 8 | 127 |
| XXVII. | Protokols Nos. 9, 10, 11, 12, 13, 14, 15, 16, 17, 18, 19, 20, 21, 22, 23. | |
| | KONKLUSIE | 137 |

| | | Bladsy |
|---|---|---|
| Bylae. | Instruksies van die Minister van Verdediging Gen. Smuts, aan Maritz om oor die grens te trek, en die gevolge daarvan ...... | 139 |
| „ | Uittreksel uit Rapport oor Rebellie. (Blse. 22, 23, 24 en 25) ...... ...... | 140 |
| „ | Verklaring van P. J. Joubert ...... ...... | 147 |
| „ | Bedanking van Generaal Beyers met Antwoord van Generaal Smuts ...... ...... | 150 |
| „ | Generaal Kemp verloor alle Selfbeheer | |
| „ | Uittreksel uit Rapport oor Rebellie (Blse. 19) | |
| „ | Onderhandeling tussen my en Generaal Coen Brits ...... ...... ...... ...... | 156 |
| „ | Korrespondensie tussen Genl. Botha, Pres. Steyn en Genl. Smuts met betrekking tot Hun Pogingen om Bloedvergieting te Voorkom ...... ...... ...... ...... | 160 |
| „ | Korrespondensie tussen Genl. Botha en Pres. Steyn ...... ...... ...... ...... | 161 |
| „ | Korrespondensie tussen My en die Bevelvoerende Offisier te Upington. | |
| „ | Ooreenkoms tussen Maritz en die Goewerneur van Duits Zuidwest-Afrika ...... | 169 |
| „ | Proklamasie van Maritz aan die Volk van Suid-Afrika ...... ...... ...... ...... | 169 |
| „ | Die Hoofmotief van Luit. Kol. Maritz ...... | 172 |
| „ | Die Lot van die Duitse Jood ...... ...... | 173 |
| „ | Die Sleutel van die Geheim ...... ...... | 173 |
| „ | 'n Joodse Plan van Wereld-Oorheersing ...... | 173 |
| „ | Die Groot Sameswering ...... ...... | 180 |
| „ | Jode wil Christene Uitroei. (Disraeli) ...... | 181 |
| „ | Deur wie die Wereld regeer word ...... | 182 |
| „ | Die Groot Sameswering ...... ...... | 183 |
| „ | Die Komplot van die Middeleeue ...... | 185 |
| „ | Teen Nasionaliteite en Gelowe (Adolphe Cremieux Jood) ...... ...... ...... | 187 |
| „ | Die twee Gesigte ...... ...... ...... | 188 |
| „ | Die Simbool van die Joodse Oorwinning ...... | 188 |

Bladsy

Bylae. Waarom Jode nie soos Ander Mense kan wees nie. Die Joodse Kode Volgens die Talmud ...... 241
„ Lojaliteit—Iets Onbekends ...... 242
„ Vrymesselary, 'n Gevaarlike Instrument van Judaisme ...... 244
„ Wereldheersers. Die Verborge Hand ...... 249
„ Zionisme 'n Gerieflike Kapstok ...... 249
„ Die Volkerebond — 'n Joods-Vrymesselaars Idee ...... 250
„ Nahun Sokolow ...... 252
„ „Procedures of the International Grand Convent of Freemasonary" ...... 253
„ Die Wurggreep. Hoe 'n Land in 'n Wurggreep Gevang Word ...... 254
„ Vernietigers van Sedelikheid. Bydraes tot die „Beskawing" ...... 257
„ Vlagswaaiers maar nie Vlagverdedigers nie 259
„ Herzl en die „Protokololle" ...... 259
„ Half weg tussen Upington en die Plaats Christiana ...... 260
„ Wat die Oorlog die Engelse Regering gekos het ...... 261
„ Tabel aantonende die getal manne, vroue en kinders wat in die konsentrasiekampe gedurende die Engels-Boere Oorlog (1899-1902) aangekom het ...... 262
„ Burgers wat gedurende die Oorlog gesneuwel het ...... 262
„ Getal Engelse Offisiere, Onder-Offisiere en Manskappe wat deel geneem het in die Oorlog ...... 263

Bladsy


Bylae. Geheime Joodse Komplot deur die „Catholic Gazette" van Engeland Ontsluier ...... 189
„ Kommunisme 'n Wapen tot Joodse Oorwinning ...... ...... ...... ...... 193
„ Joodse Kommunisme en Bankwese. 'n Dokument van die Amerikaanse Geheime Diens 206
„ Jode Arbeid en Jode Kapitaal ...... ...... 208
„ 'n Joodse Belegging in Rewolusies ...... 209
„ Orals Leiers ...... ...... ...... ...... 210
„ Britse Witpapier wat die Jode Ontmasker het ...... ...... ...... ...... 211
„ 'n Goue Spinnerak oor die Wereld ...... 212
„ Die Rooi Vlag ...... ...... ...... ...... 212
„ Die Verband Tussen die Joodse Bank en Kommunisme ...... ...... ...... 214
„ Waarvoor „Ons" Bid ...... ...... ...... 218
„ „Ons Jode Het Julle in 'n Nuwe Hel Beland" (sê Dr. Oscar Levy) ...... ...... ...... 218
„ Die Waarheid agter die Worstelstryd van die Proletariaat ...... ...... ...... 220
„ 'n Rabbi Pleit Skuldig en Regverdig Anti-Semitisme ...... ...... ...... ...... 221
„ „Die Lot van die Duitse Jood" (deur Dr. Manfred Reifer) ...... ...... ...... 221
„ Die wrede Progroms van die Geskiedenis. Die Outeurs en Slagoffers daarvan ...... 226
„ Die Vreesaanjaende Joodse Bloedgeheim...... 227
„ Die Pontiffs van die Goue Kalf. Meesters van die Wereld ...... ...... 228
„ 'n Allesvervolgende Ras van Aasvoels-Volgens die Jood Samuel Roth in sy boek „Jews Must Live" ...... ...... ...... 230
„ Die Belangrikste Professies ...... ...... 233
„ Die Jood in die Handel ...... ...... ...... 234
„ Kol Nidre ...... ...... ...... ...... 234
„ Die Joodse Beskawing ...... ...... ...... 235
„ Die Vrouemark ...... ...... ...... 235
„ Waarom Jode nie Nasionale Burgers kan wees nie ...... ...... ...... ...... 235

# INLEIDING.

Dis nodig om vooraf 'n woordjie van verduideliking te sê, oor die ontstaan van hierdie boek en die doel daarvan.

Daar sal diegenes wees wat 'n oorlogsverhaal verwag; sommige 'n geskiedenisboek, en ander weer 'n lewensbeskrywing. Dit is egter nie die doel van hierdie boek nie. My ênigste doel is om my volk iets konkreets voor te lê oor 'n gevaartoestand wat ons volksbestaan bedreig; om daardie deel van die stryd om reg en geregtigheid, wat nog nie bekend is nie, aan my volk voor te lê. Ons volkie het gely, gestry, smarte verduur en alles op die altoor van sy vryheid gelê. En wat het ons daarvoor gekry?

Nou lê ek hierdie boek in u hande met die doel om u, my mede-stryders, en jong Suid-Afrika te toon dat ons stryd nog nie verby, en nog nie verlore is nie.

Alles is in ons hande. As ons as Kristene net ons gesonde verstand wil gebruik, dan kan ons nog die vrugte van ons ellende pluk. Onder Kristene bedoel ek Boere sowel as Engelse. Het daar in die heldeworsteling nie net soveel Engelse as Boere gesneuwel nie? En **wáarom?**

Wie die oorsaak van al die smart en ellende was, sal ek bewys. Dis hoog tyd dat ons as Kristen-nasie wakker word en iets dóen! Doen ons niks dan wag ons dieselfde lot as wat Rusland getref het.

My boek is 'n vraag aan my Volk. Om 'n antwoord aan my volk te kan gee, is dit noodsaaklik dat ek teruggaan na die verlede, en ons volksverlede ondersoek. Pres. Kruger het gesê: „Neem uit die verlede wat goed, skoon en edel is, en bou dáarop die toekoms." Dit is wat ons moet doen!

Om duidelik aan te toon hoe ons oë verblind is, is dit nodig om 'n kort oorsig te gee van my loopbaan, wat ek moes deurmaak, wat tiepies is van baie ander gevalle. Ek moet verduidelik waarom ek 'n sekere standpunt ingeneem het.

Dinge het voor my oë en onder my neus gebeur, maar ek het nie geweet wat daar gebeur nie. Jare later het ek eers tot ontnugtering gekom, dat ons 'n verkeerde vyand beveg.

Wanneer ek in die volgende bladsye gebeurtenisse aanhaal wat betrekking het op persone, moet onthou word dis geen swartsmeerdery of beswaddering nie, maar alleen feite wat aangehaal word om u die ware toedrag van sake duidelik te maak.

Ek doen 'n beroep op my Engelse vriende, dat, as hulle dit wel meen met die Afrikaanse nasie, dan is dit nou die tyd

om alle geskille oor „home" en dié soort dinge te laat vaar, saam te staan as Kristene, en te veg vir ons voortbestaan,— nie alleen die Afrikaner se bestaan in Suid-Afrika nie, maar ook die Engelsman s'n.

Ek gee die lesers(es... my loopbaan en my werk, en die gevolgtrekking waartoe dit my gebring en moet bring ; en as ek dan in die volgende bladsye dikwels die eerste persoon enkelvoud besig, dan sal my welwillende leser(es) wel so goed wees om in gedagte te hou dat dit geen opset is nie, maar slegs noodsaak, omdat ek, van eie ervaring, eie leed, eie oortuiging praat.

Verder wens ek my dank uit te spreek vir hulp en ondersteuning, wat ek van menige goeie vriend ontvang het.

# WAT IS REG EN GEREGTIGHEID?

Op 26 Julie 1976 is ek, Salmon Gerhardus Maritz in Kimberley gebore. My ouers was Johannes Stephanus Maritz en Anna Coetzee, ek is **linia recta** afstammeling van die Voortrekker, Gerrit Maritz.

My ouers het later weggetrek uit Natal aan die Tugela na die delwerye aan Vaalrivier. Geleentheid vir die onderwys was in die dae uiters skraal, soos dit vandag nog op verafgeleë plase toegaan. Dit was maar vee oppas, en skoolgaan om die beurt.

Dit was op my 19de verjaarsdag dat ek van my ouers weg is, na 'n oom van my in Johannesburg. Dié oom het my op die stasie ontmoet. Nog maar jonk en onbekend met die stad, en al sy gewoel, het ek my oom gehelp om 'n kapkar as „keb" te drywe.

Eendag kom daar 'n gerug, wat elkeen laat dink het, nl. „Jameson ruk op na Johannesburg toe"!

Vir 'n tydlank het die gevoelens tussen Boer en Brit al baie hoog geloop, en baie keer is daar vuisgeslaan. My oom en sy hele familie is saam met ander in alleryl met die kapkarre na Vereeniging, omdat die gerugte die rondte gedoen het dat die Regering die stad gaan platskiet.

Op Vereeniging het ek vir die eerste maal in my lewe 'n perdekommando gesien ; dit was die Vrystaatse kommando, wat opgeruk het om die Transvalers te help teen die Jameson inval. Hierdie Kommando het 'n geweldige indruk op my gemaak. Die indruk was só groot dat ek by my terugkeer in Johannesburg, waar daar nog altyd gerugte van oproer was, en dat die Engelse die fort wou inneem, my gaan aanmeld het vir vrywillige diens. Ek is toe ingeskryf as een van die wagte by die fort. Deur hierdie vrywillige diens het ek my eerste graad Transvaalse burgerskap gekry.

Ek het toe by die Zuid-Afrikaanse Republiek se Politie aangesluit.

Eers was ek voet-konstabel by die Doornfonteinse stasie. Dit is waar die Verdedigingsmag kantore vandag staan. Die polisie was onder kommandant Van Dam.

Nadat ek my opleidingskursus deurloop het, is ek op spesiale diens geplaas. Die diens was meestal om smokkelhandel met drank te belet.

My onmiddellike meerdere was Sersj.-maj. Jacobs. Hy was baie goed vir my. Gou egter het ek uitgevind dat hier 'n groot fout was. Terwyl ek in 'n sekere stadsgedeelte op diens geplaas word, word op 'n ander gedeelte drank verkoop.

Ek was egter verbied om uit my wyk na 'n ander te gaan. Ongelukkig het ek ook Kaffers gevang wat met drank gesmokkel het, ek het hulle verplig om my die plek aan te wys waar hulle die drank verkoop het, en toe moes ek uitvind dat dit juis dié plek was waar ek nie mog kom nie. Die gevolg was 'n botsing tussen my en my meerdere offisier. Hy wou glad nie my klag opneem nie. Ek het egter die drank verseël en die saak opgeneem teen 'n indiwidu met die naam van Joe Sage, swaer van Sersj.-maj. Jacobs. Sage is met £150 beboet. Hy wou my self £150 gee, om die saak terug te hou.

In die tussentyd het ek Jode op 'n hele paar ander plekke gevang. Die eienaars van die smokkel-besigheid was almal Jode. Dit was verbied om drank aan naturelle en kleurlinge te verkoop. Die onwettige drankhandel was uitsluitlik in hande van Jode, wat kafferwinkeltjies aangehou het. Die eerste wat die Jode gedoen het, as hulle gevang word, was om die wykskonstabel te probeer omkoop. Gewoonlik het ek hulle met geld en al na die aanklagtekantoor geneem. Soos Rhodes, het hulle gemeen elke man het sy prys. Hulle was ook altyd uitermate vriendelik, net om te sien of hulle jou nie in hulle kraal kon lok nie.

Terwyl ek daar op diens in die strate was, het ek gesien hoedat daar steeds meer en meer Jode ingekom het, met die gewone lang swart manelbaadjie en hardebolkeiltjie op, met 'n lang baard, gewoonlik baie vuil en smerig. Hulle het dan eers bottels, sakke en ou klere opgekoop en verkoop. Na 'n tydjie kry 'n mens hulle op 'n ander plek, hier het hulle dan 'n vuil krotjie, waar hulle tweedehandse klere, ens. verkoop en —drank smokkel. Na 'n rukkie vind jy die plek in puin, verbrand; natuurlik was dit verseker; of hy word uitverkoop, bankrot. Later vind ek dieselfde Jood in 'n ander deel van die stad waar hy 'n groter besigheid het, maar nou onder 'n ander naam. Dit was ook vir my snaaks dat 'n mens so maklik van naam kon verander. Die Kristen is hoogmoedig op sy stamnaam, maar dit het my duidelik geword dat die Jood geen trots van die aard besit nie.

In daardie dae het 'n mens nooit 'n Afrikaanse man of vrou in die tronk gesien vir enige soort misdaad nie. Die Jode het jong Jode van uit Europa ingevoer, en hulle 'n salaris van £15 tot £20 per maand betaal, om in die winkels te bedien, en drank te smokkel. Word hulle egter gevang, dan betaal hulle nie die boete nie, maar gaan eenvoudig tronktoe. Wanneer hulle dan uitkom kry hul volle betaling. Daar het 'n groot Joodse sindikaat in die onwettige drankhandel bestaan, en die aandeelhouers het nooit in die hande gekom nie, al het ons hulle goed geken. Hierdie sindikaat het duisende ponde profyt gemaak. Die brandewyn wat verkoop is,

was díe grootste gif,—twak, peper en 'n bietjie brandewyn. Dit word dan teen 5/- per bottel verkoop. Party van hierdie selfde Jode is vandag ons base en baie van die Kristen-manne en -vroue wat onskuldig en rustig in die land geleef het, is vandag in die tronk.

Na die vermelde saak was daar vir my geen ander uitweg as om aansoek te doen vir 'n verplasing na die Berede polisie, onder Luit. Oosthuizen. Hier was ek ook nie lank nie, of ek word weer op spesiale diens geplaas. Ek het eers geweier, maar daar was niks aan te doen nie, ek moes gehoorsaam.

Ek het onder Luit. Murphy van die voetpolisie gedien, my maat was Stoffel van Vuuren, en hier was dit maar weer die ou storie oor, van op diens in die één wyk terwyl die onwettige handel en ontughuise in die ander voortgeset word.

Johannesburg was in dié dae 'n ware Sodom en Gemorra. Daar was finansiers, fortuinsoekers, skurke, straatmeisies en ontughuise van alle soorte. Daar was weelde en armoede en alle sondes wat te bedenke is.

So gebeur dit toe dat my getroue ou maat Stoffel van Vuuren, en ek op 'n sekere nag in siviel by 'n plek met 'n snaakse rooi liggie instap. Alles daarbinne het onskuldig genoeg gelyk. Daar was twee Jodinne wat 'n sigaret-winkeltjie daarop aangehou het. By nader ondersoek, egter, het dit geblyk dat hier onwettige praktyke uitgevoer werd Dit was omtrent twintig minute oor twaalf, Saterdag-op-Sondagmôre. Ons stap toe van daar na die aanklagskantoor om 'n verklaring te maak en 'n lasbrief te verkry.

Toe my maat en ek weer by die plek kom was alles donker en stil. Sondagaand het ons die meisies gaan arresteer. Maandagmôre, toe ons voor die hof verskyn, gee Luit. Murphy getuienis af teen my, dat hy die meisies om twaalf uur die Saterdagaand sekere verklarings laat maak het, terwyl my verklaring twintig minute oor twaalf plaasgevind het. Die saak is voorgekom maar daarop van die hand gewys.

Toe ek die getuiebank verlaat, sê Mnr. Adam Boshoff, destyds publieke aanklaer, maar later bekende joernalis, en rebel saam met my in 1914, aan my, dat ek versigtig moet wees, want dat hulle my gaan arresteer vir meineed.

Later het geblyk dat toe ons die eerste maal by die publieke vroue was, my offisier in die kamer by hulle was. Toe ons wegstap het hy hulle gesê, dat ons polisie is, en hy het hulle gewaarsku. Dit het die vroue later self getuig.

Ek is daarop dadelik na Pretoria gegaan waar ek die geval aan die Staatsprokureur, Mnr. J. C. Smuts, later Gene-

raal Smuts, voorgelê het. Hy sê toe aan my, dat ek maar moes teruggaan na Johannesburg, en my laat arresteer. Sodra hulle my arresteer moes ek hom laat weet.

By my aankoms op die Johannesburgse stasie is ek toe ook gearresteer geword en in die fort opgesluit.

Maandagmôre het ek vor die hof verskyn. Dit saak is van die hand gewys. My maat was te getrou, en wou nie teen my getuig nie. Die offisier het egter sy sin gekry, en ek is uit die diens ontslaan.

Staatsprokureur Jan Smuts het my daarop laat roep. Weer het ek die saak aan hom verduidelik. Daar was in Johannesburg allerlei soorte dobbel en ontughuise, maar vir sekere huise kon ons geen lasbriewe kry om die persone aan te keer nie, omdat die betrokke amptenaar nie die lasbriewe wou onderteken nie. Breestraat 19 was een van die vernaamste plekke van die aard. Staatsprokureur Jan Smuts het my vervolgens van Pretoria se polisie meegegee, en ook Dr. Cleaver na Johannesburg gestuur as Publieke Aanklaer, met 'n volmag om aan ons die nodige lasbriewe uit te reik wat ons nodig had.

Toe het ons op één aand 'n klopjag op al die huise waar ons voorheen nie mog kom nie, uitgevoer en âlmal gevang. Daar was 70 stuks, manne en vroue. Sommige is tot 7 jaar gestraf andere die land verwys,—alger Jode en Jodinne.

Soos te bedenke is, was my ou offisiere baie verbitter teen my. Hulle het toe van die Polisie teen my opgemaak, om rusie met my te soek. Een aand het dit ook so ver gegaan, dat ons handgemeen geraak het, maar ons het die rusiesoekers so geslaan, dat ons hulle na 'n dokter toe moes neem.

Waarom die rusie? Omdat die Jood daaragter gesit, en my offisiere gebruik het om sy doel te bereik. Afrikaners moes mekaar stukkend slaan, tot voordeel van 'n Jood. Maar in dié dae het ons nie so oor die saak nagedenk nie, 'n ras soos die Jood het vir ons eenvoudig nie bestaan nie. Later sal ek verduidelik hoe ek uitgevind het, dat hulle oorsaak was van âlles.

Prostitusie was volgens 'n resente wet, onwettig, en die Jode het jong Jodinne uit Europa ingevoer om onder kontrak in een of ander Kafee te kom werk. As hulle eers hier was, was hulle onder die Jode dwingelandy, en werd gebruik om vir hulle geld te maak deur die aanhou van ontughuise. Die Jood se werk was om op die hoek van die straat te staan, en dop te hou hoeveel persone en hoeveel geld daar verdien word. Op dié manier het hulle honderde ponde gemaak.

Vandag bestaan hierdie huise nog onwettiglik, maar Kris-

ten meisies word daar gebruik om die vuil geld te verdien. Dit is deel van die joodse bestaan en word hom deur die Talmud veroorlof.*)

In sekere geval het ons 'n huis bespied waar twee Jodinne gewoon het. Kaffers het daar in en uit gegaan. Binne 'n paar uur het ongeveer sestig Kaffers die plek besoek. Ons het hulle in stilte op 'n ander hoek almal gevang. Die Kaffers het getuig dat hulle die meisies besoek het, en 5/- elk betaal het.

Om in besonderhede te tree sal boekdele vul. Hierdie dinge word hier egter net aangehaal, om aan te toon hoe dit in dié dae in Johannesburg toegegaan het.

Ek is vervolgens na die Boksburgse Paskantoor verplaas. Hier was my hoof Mnr. Frikkie van Maanen, later staf-offisier van wyle Generaal Beyers. Hier het ons gewere ontvang en 'n klein wapenskouing gehou. Generaal Piet Joubert was ook daar, en het 'n groot indruk op my gemaak met sy mooi bos baard en uniform. Die gevegte van die Voortrekkers skiet my te binne, en deur my brein flits net die één gedagte „as ek eers saam met Generaal Joubert is, keer niks my nie".

Intussen het die politieke toestand by die dag erger geword. In 1887 het lord Milner in Kaapstad aangekom, met die opdrag van Chamberlain om die republiek 'n oorlog op te dring, en in Junie 1899 het die onderhandelinge tussen hom en President Kruger op niks uitgeloop nie.

Ek was gestuur na Lourenço Marques in verband met 'n sekere saak. Op 'n Maandagmôre lees ek in 'n koerant dat die Engelse 'n „monster" vergadering op die Markplein in Johannesburg gehou het, alles op aanstoke uit Kaapstad om die onluste tussen Boer en Brit oor die s.g. „franchise". Die Boere het hulle op die byeenkoms uitmekaar geslaan. Hulle, die Engelse, sou die Saterdagmiddag in die ou Sirkus-gebou 'n vergadering hou. Dadelik het ek besluit, om daar teenwoordig te wees, en ek is terug Johannesburg-toe.

Ons het ons klaargemaak vir 'n geveg. Ons was ongeveer 50 man, onder Mnr. Adam Boshoff. Toe ons egter op die vergaderplek aankom, het ons besluit dat, aangesien Boshoff Goewernements amptenaar was, hy die leiding nie op hom moes neem nie.

Onder die galery waarop die sprekers gestaan het, het ons plaasgeneem. Toe hulle begin praat, sê ek aan my maats dat hulle my moes optel, sodat ek bo by die sprekers kon kom. Skaars was my kop bokant die tralies uit of 'n vrou slaan my oor my kop met 'n sambreel, en so'n rooi Engelsman wou

---

*) Die Talmud is die Joodse bybel.

my met sy „horssweep" slaan. Ek gryp egter die sweep, en ons altwee val op die grond. Ons was nog nie mooi op die grond nie, of 'n mens sien net slaan. Ek ruk 'n stoelpoot uit, hardloop die trappe op om by die voorste klomp te kom, maar toe ek daar kom vlug die spul sodat ek maar moes omdraai. Die gevoelens het baie hoog geloop tussen Boer en Brit, wat voor die tyd vredelievend saam gewoon het.

Die vergadering was gou op 'n end. Geen Engelsman was daar meer te sien nie. Al praat dies wat daar was ook hoe krom Afrikaans, maar hul praat niks anders as Afrikaans nie.

Engeland het sy troepemagte in Natal en die Kaapkolonie van oorsee begin versterk, en in September 1899 het die Suid-Afrikaanse Republiek die Boksburgse kommando, waaronder ek was, opgeroep. Die kommando het opgeruk na Sandspruit, tussen Standerton en Volksrust, waar 'n aantal ander kommandos reeds was.

Onder Veldkornet Adriaan Dirkse is ek saam met Generaal Lucas Meyer se kommando. In hierdie kommando was Chris Muller, later Generaal, ons kleine kamp-korporaal. Hy was baie streng, en het dus baie sonde en ergernis met die jongspan gehad. 'n Ander burger in die kommando was Christiaan Beyers, 'n prokureur van Boksburg, later Generaal Beyers, asook Naas van Wyk, later kommandant en een van die dapperstes.

Nadat ons 'n hele ruk op Sandspruit gelê het, het op 11 Okt. die ultimatum gekom. Onmiddellik na verloop daarvan het ons Natal binne geruk. Dit was 12 Oktober 1988.

Onderwyl ons by Newcastle lê, kom die Rustenburgse kommando verby. Hierdie waardige ou ooms het ons jongeres met vertroue besiel. Hulle was in ons oordeel die baanbrekers! hulle is die manne wat die Rooinekke sou kafloop.

„Waarheen gaan julle oompies", het ons gevra.

„Ons gaan piesangs eet, nefies" het hulle teruggeroep.

Weinig het hulle en ons toe geweet dat baie van hulle eers in Indië sou piesangs eet.

## II.

## IN NATAL.

Baie van ons was nog heeltemal onkundig, wat betref die drag van die Engelse troepe. Ekself het nog na die ou rooibaadjies gesoek. Naby Glencoe-stasie het ons die eerste Engelse soldate gesien. Hulle was perderuiters en in kakiekleding.

Ons was erg teleurgesteld, toe ons nie naby genoeg kon kom om 'n geveg met hulle te begin nie. Ons het toe voortgetrek tot op Glencoe-stasie.

'n Rapport het ingekom van die geveg by Dundee. Dadelik is ons dáarheen, toe die volgende dag was ons op pad, in suid-oostelike rigting. Voor ons het 'n kop gelê. Hier sou ek my eerste ondervinding as burger opdoen. Veldk. Dirkse het my beveel om op die kop uit te gaan en te spioen. Met my flukse blou ryperd jaag ek somaar die kop uit, en halfpad boontoe bespeur ek aan my linkerhand, omtrent 300 tree van my af, 'n gepakte muilesel, 'n bulhond en 'n klompie mense in geel klere. Daar ek nog altyd rooibaadjies soek, had ek geen idee dat hierdie mense Engelse soldate was nie.

Dadelik jaag ek terug om aan die Veldkornet rapport te doen. „Loop vang hulle" was sy kort en saaklike bevel. 'n Paar, A. J. Koster, No. 1 Esselenstraat, Gert Heynz, P Kruger, van ons storm toe daar en dan die kop uit, en voer letterlik die Veldkornet se bevel uit. Die arme hond was egter al wat in die skermutseling platgeskiet is.

Met 'n patrollie is ons toe verder na Dundee, waar alles reeds verplunder was. Hier en daar kon 'n mens 'n waardige ou burger sien ry met 'n bondel op sy perd. Hier het ek in besit gekom van 'n pragtige blou merrie-perd, wat voorheen aan die Engelse behoort het.

Ons is weer terug na Glencoe, aangesien hier niks te doen was nie.

Reeds in hierdie dae het ons kennis gemaak met die wederwaardighede van die kommandolewe. In die reen en nattigheid moes ons slaap. Daarby het ons baie honger gely. Gedurende die eerste ses mande moes ons leer aanpas by die kommando-lewe.

'n Dag nadat ons op Glencoe aangekom het, hoor ons die gebulder van kanonne. Dadelik was my twee maats, Tys Dames (wat saam met Jameson die Transvaal ingeval het, en in die Rebellie van 1914 op genl. Lukin se staf gedien het, en gevang is deur Duitsers op Sandfontein) en Attie de Villiers gereed om daarheen te ry, maar ons offisier het ons,

tot ons bittere teleurstelling, bars beveel om te bly. Attie de Villiers was ltaer adjudant van Genl. Liebenberg, onder wie hy die lewe op die slagveld ingeskiet het.

Die dag daarop is ons in die rigting van Elandslaagte, waar die geveg plaasgevind het. Op pad daarheen het ons 'n paar honderd Indiërs teengekom met dokters, ambulanse en draagbare. Voor ons egter daar aangekom het, het ons verneem dat die Boere onder genl. Kok en die Engelse daar slaags was, en dat die Boere die slegste daarvan afgekom het. Dit was meestal Johannesburgers, Hollanders onder Komdt. Lombaard, Duitsers e.a. Genl. Kock was gewond en gevang, later in Ladysmith oorlede. Graaf Zeppelin, Dr. Herman Coster, Staatsprokureur, H. K. Hall van Johannesburg en Gideon Joubert, behalwe ander, het daar hul lewens verloor.

Daar is toe besluit om oor Elandslaagte na Ladysmith te trek. Op Elandslaagte het vars rye grafte, dooi perde en stukkende waens duidelik aangetoon die vernieling wat daar plaasgevind het en die woestheid waarmee die geveg gewoed het.

Aan die Ooste kant van Ladysmith het ons laer opgeslaan. Die Sondag voor die geveg is nog 'n burger en ek op wag gesit nie ver van Modderspruit af nie. Dieselfde middag is sowat 30 Engelse te perd nie verder as 600 tree van ons verby nie. Ons het egter bevel gehad om nie te skiet nie. Later toe ek die saak oordink, het ek toe die konklusie gekom dat dit Engelse offisiere was, wat die posisie vir die volgende dag se geveg kom bespied het, en as ons geen teenbevel had nie, kon ons hulle almal maklik gevang het. Ek het dan ook in dié sin gerapporteer.

Vroeg die volgende môre sien ek in die rigting waar ou Long Tom op Pepworth kop gestaan het 'n wolkie in die lug uitslaan. Onmiddellik daarna hoor ons ook die knal van die skoot. 'n Bom bars!—die geveg het begin.

Helder klink die bevel „Opsaal"! Ons jaag storm en neem besit van die randjies, ongeveer 400 tree van die Engelse posisie by Moddespruit. Kanonne bulder en spuu vuur, klein gewere kletter, die geveg woed nou hewig voort. Ons spring van die perde af agter 'n randjie en neem posisie in, agter klippe. Bo-oor ons bars die bomme en fluit die koeëls. Nie 'n enkele Engelsman was daar te sien nie. Ons skiet maar somaar in die rand so omtrent 400 tree voor ons.

Dit was die eerste eintlike geveg waaraan ek deelgeneem het. Natuurlik het dit gladnie gerym met my idee van oorlogmaak nie. Nog steeds was ek onder die indruk dat die vyandig-gesindes mekaar bestorm, en van naby bestook totdat een klomp oorgee of dood is. Die geveg was vir my dus gladnie so gevaarlik as wat ek my dit voorgestel het nie.

Onder al die geskiet het ek aan die slaap geraak, wakker geword en maar weer geskiet. „Wel", kom die gedagte by my op, „as dit oorlog is sien ek kans om my hele lewe deur oorlog te maak".

Teen omtrent 4 uur n.m. steek die Engelse op die rand 'n witvlag uit. Sommer dadelik is ek op my blou merrie se rug en storm op hulle af. 'n Ou oom Bouwer en nog 'n burger doen dieselfde, maar terwyl hulle reg op die Engelse afjaag, steek ek regs verby. Bouwer het reeds naamgemaak in vorige kafferoorloë as 'n dapper krygsman. Onderkant die rand het 'n klompie Engelse in 'n paar kafferkrale posisie geneem en was onbewus van die witvlag wat hulle maats teen die rand gehys het. Hulle skiet op ou oom Bouwer, en tref hom deur die maag en sy maat deur die been.

Toe ek op die rant was, kom ek op 'n klomp teruktrekkende Engelse af. Weens hun snaakse drag nl. die Skotse rokkies, kon ek nie eers uitmaak wat daar aangaan nie. Dit was egter die latere welbekende Skotse soldate.

Een van hulle het ek dadelik gevangegeneem. Maar toe ek met hom skuins oor die rand terugkom, knal die kanon en die bom slaan tussen ons neer, gelukkig het dit nie gebars nie. My perd slaan agteroor, en die Engelsman neem die loop af na die spruit se kant toe.

Eers het ek gedink my perd was geskiet,—dit was juis die mooi merrie wat ek die dag by Dundee gevat het,—maar toe ek sien my perd makeer niks nie sit ek die Skot weer agterna. By die spruit gekom, kon ek die Skot nêrens sien nie; hy het spoorloos verdwyn. Ek hoor egter iets in die water en, ja, dáar tussen die biesies lê hy, sodat net sy neus bo die water uitsteek. Ek het hom na my offisier geneem.

Natuurlik het ek onder die indruk verkeer dat ek 'n kordaat stuk gedoen het, maar toe moes ek eers hoor dat ek voor die Krygsraad moes kom, omdat ek sonder bevel tussen die Engelse ingejae het, en dat daardeur twee ander burgers geskiet werd.

Aan ons kant was net ou oom Bouwer en die seun van ds. Postma gesneuwel, en een burger die been afgeskiet.

Na die geveg was ek verstom om te sien hoeveel gewonde en dooi Engelse daar teen, en bo-op die kop lê. Ons kanonne het hulle op die dwarste geskiet. Die tonele was hartverskeurend. Hier roep een na sy moeder, daar een na 'n suster of geliefde. Ander kreun van pyn en smeek om water. Ons het ons werk gehad om te help, en water aan te dra vir die gewondes, totdat die ambulans opgedaag het.

Dit was vir my ongelooflik om te dink dat soveel mense

geskiet was, want ek het die dag gedurende die geveg nie éénmaal 'n Engelsman gesien nie.

Wat ek nie kon verstaan nie was, waarom ons dié dag nie die geveg opgevolg het nie, want wat ek van die terugtrekkende Engelse die dag daar agter die kop gesien het, was hulle moedeloos en afgemat. Ons kon tussen hulle ingejae het en hulle almal gevangeneem het soos dit gelyk het.

Hier was dit ook vir my onverklaarbaar toe ons die môre die bevel kry om op te saal, en dit net 'n klein klompie was wat gehoorsaam. By ons posisie aangekom en in die geveg van ons perde afgespring, was dit net 'n handjievol wat in die posisie ingehardloop het, die ander het by die perde agter gebly. Die offisier steur hom ook nie daaraan nie. Later eers het ek tot die ontdekking gekom dat dit gewoonte was, en dat daar geen dissipline bestaan het nie. Hierdie gebrek aan tug het die Boere-kommandos baie duur te staan gekom. Dit het gebeur dat die offisier uit die posisie wegja, en nie eers sy burgers waarsku nie, sodat hulle in gevaar gebring en stukkend geskiet werd.

Na die geveg het ek my perd opgesaal en oorgery na die Johannesburgse Polisie kommando. Hier was ek weer by my ou maats, Jannie Erasmus, my broer Bill, Abraham en Koos van Zyl, Boet Jacobs (later kommandant Jacobs van Boshof) en ander.

III.

## LADYSMITH EN COLENSO.

Die beleërings tydperk het by Ladysmith aangebreek. Dit was maar elke dag so'n bietjie veg, meestal op lange distansies, en 'n bombardement van die kanonne. As jy hoor „daar blits hy" moet jy net koets.

Begin Desember trek 'n deel van die Polisie na die suide van die Tugela, onder bevel van Luit. Pohlmann. Die aand van die 14de Desember het ons in die laer van Colenso aangekom, digby Fort Wylie. Genl. Louis Botha was hier in bevel.

Vroeg die volgende môre het ons onder geweldige kanonvuur 'n posisie moes inneem aan die Tugela-rivier, oos van die trein-brug. Op die koppie was skanse deur die Engelse gemaak, asook 'n platform vir hulle groot kanonne.

Hier het ons te doen gehad met Genl. Buller, destyds opperbevelhebber van die Britse troepe in Suid-Afrika.

Sover as mens kon sien was daar oorkant die rivier net kakies te sien; dit was kakies sover die oog gereik het. Dit wemel en krioel van die kakies. Hulle kom soos golwe aan, en probeer om die rivier en die brug te bereik. Maar golf op golf word terug en plat geskiet deur die Boere.

Omtrent elfhonderd tree voor ons oorkant die rivier het daar twee batterye Armstrong kanonne ingejaag en 'n tydlang dood en verderf op ons uitgespu, so vinnig as wat hulle kon laai en skiet.

Dit was 'n bloedige warm dag. Die stof en kruitrook van kletterende koeëls en barstende bomme het soos 'n miswolk oor ons gehang. Ons was dors en honger. Die helse lawaai en die lyddiet het ons 'n hoofpyn besorg wat ons koppe byna wou laat bars het van pyn. Hier naby sien ons die blinkwater van die Tugela, maar tussen ons en die water is die dood. Teen ongeveer half-tien die môre had ons die kanonne stil geskiet. Herhaalde male het die Engelse ingejae met vars spanne perde om die kanonne aan te haak, maar telkemale is die perde plat geskiet. Hulle het slegs twee van die veldkanonne in veiligheid gebring.

Die Engelse het nog steeds soos golwende graan op ons aangestorm, maar ook soos ryp graan voor die sekel geval, so maai ons koeëls onder hulle.

Omtrent 4 uur die namiddag kom daar van Chieveley 'n aantal ambulans-waens af. Ek gaan toe na Luit. Pohlmann en vra hom of ons nie sal deurja en die kanonne gaan haal

nie, want ek het gehoor dat die Engelse die slotte van die kanonne vernietig, en dan is hulle vir ons nutteloos.

Luit. Pohlmann antwoord, dat hy nie sonder bevel kan gaan nie, maar as ek wou kon ek vrywilligers vra en gaan.

Vrywilligers werd gevra en sewe van ons spring op ons perde en jae tot oorkant by die kanonne. Die kanonne het op 'n maanhaar gestaan, aan die ooste en weste kant was daar twee slote, wat later inmekaar loop. Ek sê toe aan Jannie Erasmus dat hy die Engelse aan die oostekant moes vang en ontwapen, en dat ek die aan die westekant sou vang en ontwapen. Die Engelse aan die oostekant het oorgegee, maar die aan die weste wou nie, en skiet op my. My maat Piet de la Rey, is daar deur die maag geskiet. Ons ruk om en jae die sloot in, spring van die perde af, en storm te voet na die kanonne. Daar gekom, het sommige van die gewonde Engelse hul hande opgesteek, maar offisiere wou nie. Weer gaan ek na die Engelse wat nie wou oorgee nie, en sê : „who is the officer in command"? Een van hulle staan op antwoord :

„I am the officer in command".

Hy was 'n mooi, lang Engelsman, met 'n gryse snor en sê verder :

„Go back, I won't surrender !" en hulle skiet weer op my. Ek moes vir die derde maal terugval.

Van die Krugersdorpse burgers kom ons toe te hulp, en storm op die kanonne af. By die kanonne is een van die Krugersdorpers deur die kop geskiet. Hier, by die kanonne, het 'n Engelse Luitenant gelê, en later het ek uitgevind dat hy lord Roberts se seun was. Ek het hom weggetrek van onder die gewonde perde, wat in hul pyn aanhoudend by sy kop met hul pote gekap het. Een van die Krugersdorpse burgers het Kol. Bullock met sy geweer teen die kop geslaan, omdat hy nie wou oorgee nie. Die ander Engelse het toe oorgegee.

'n Paar van ons, waaronder Jannie Erasmus, jaag toe die Engelse agterna wat terugtrek, ons het 'n klompie van hulle platgeskiet. Die Engelse het nie teruggeskiet nie, maar eenvoudig teruggetrek. Dáar kon jy sien hoe 'n springbok skut Engelse skiet ! J. Erasmus was 'n goeie skut.

As ons op hierdie moment die Engelse agterna geset had, sou ons 'n groot slag gelewer het.

Weer terug by die kanonne gekom, was die Staatsartillerie reeds doende om die verowerde veldstukke aan te haak en weg te neem. Hulle moes die dooi perde uitspan en ander inspan om dit te doen.

Kol. Trichardt en Genl. Erasmus kom toe ook daar aan, elk met 'n keil op en 'n manel aan. Hulle praat net groot van hoe hulle Engelse geskiet het.

Aan die noord-ooste kant van die slagveld jaag toe net 'n 400 Engelse verby met twee kanonne. Ek vra aan Komdt. Trichardt of ons hulle nie kon gaan vang nie. Die antwoord was: „jou bog, wat weet jy van oorlog, ek bring jou netnou voor die krygsraad".

Nadat die Engelse oorgegee had, smyt hulle die gewere weg en smeek net om „water, water". Daar was geen haat nie. Nou, tussen die gekreun van die gewondes en die sterwende, was daar geen Boer of Brit nie, daar is net mense, wat gehelp moes word, en mense wat help.

## IV.

## IN THERON SE VERKENNERS KORPS.

Twee dae na die geveg van Colenso word die Politie-kommando per trein na Johannesburg gestuur. Vandaar gaan dit per trein deur die Vrystaat na Colesberg, in die Kaapkolonie.

Die treinreis was 'n plesier na die konmmandolewe ; nog te meer daar die vroue en die nooientjies van die Vrystaat ons oral langs die spoor op die stasies met koek en koffie getrakteer het. Vol moed dat hulle die oorlog gaan wen, hef die kommandos die Transvaalse Volkslied aan as hulle so'n stasie uitstoom.

Terwyl ons op die Bloemfonteinse stasie wag, sê een van die kêrels nog dat die Engelse nie die forte sou vat nie. Ek antwoord toe, dit sou nie nodig wees nie, menende ons sou die vyand nie oor die grense laat kom nie. Die dag toe die Engelse Bloemfontein intrek van Bainsvlei se kant af, sit ek teen die randjies by dieselfde fort, en kyk hoe die burgers streep-streep wegry en die Engelse die dorp neem sonder 'n skoot te skiet.

Ons posisie is ons aangewys tussen Colesberg en Coleskop onder Komdt. H. J. Schoeman. Die Engelse het kort na ons aankoms Schoeman se laer aangeval, en daar het Lt. Marais van die Rydende Polisie sy lewe verloor.

Die Kommissariaat het baie te wense oorgelaat. Ons het honger gely. So'n endjie van ons af was 'n verlate Engelse laertjie, in die gesig van die vyandelike posisie. Ek sê toe aan Jannie Erasmus, ons moes daar gaan kos soek. Na so'n bietjie huiwering het hy ingestem, en ons het reisies geloop na die laertjie toe. Koeëls klap en fluit, maar ons bereik die plek veilig, en, nadat ons ook bietjie rondgesnuffel het, kry ek twee wolsakke en tussen ons twee haak ons 'n sakkie meel aan, en laatvat daarmee so vinnig as ons kon. Toe fluit die koeëls eers ; die stof slaan om ons uit, sommige koeëls vind 'n plek in die sak, maar ons haal veilig ons skans.

Bevel en orde was baie swak. Daar kon noueliks sprake gewees het van orde, dissipline of organisasie. Ons posisie was hier 9 myl reg oos van Colesberg, op Sir Abe Bailey se plaas, onder Luit. Oosthuizen, waaronder Komdt. van Dam was, maar laasgenoemde was nie aan die front nie.

Op sekere môre het die burgers klompiesgewyse begin terugry na die laer toe. Toe al die burgers weg was saal ons seksie ook op, en ry agterna, want kos het ons vir die laaste paar dae nie gehad nie, behalwe 'n ou mofram van Sir

Abe, wat ons daar geskiet het. Nadat ons die ramvlees geëet had wou twee kêrels oor een or ander baklei, en werd gesê: „kyk hoe werk die ramvlees"! Ons was omtrent 2 myl van ons posisie weg toe, ons 'n klompie mense van Colesberg af sien aankom, en 'n klompie van ons manne wat voor ons uitgery het ontmoet die mense, maar dit was nie lank nie of hulle spat uitmekaar en jaag dat dit bars terug. Ek sê toe aan my maats,—„daar is fout, ons moet omruk**! Tot ons grootste geluk, het ons dit gedoen, want dit was Genl. J. H. de la Rey wat aangestel was om die kommando oor te neem, en hy dryf die kêrels terug na die posisie toe met die sjambog. Ons het ook amper deurgeloop.

Onder Genl. de la Rey het ons 'n hele paar gevegte gelewer, en dit het ook sommer baie beter gegaan. Genl. Jan Celliers (Jan Bakkies) was oor ons aangestel. Daar het ek gesien hoe mooi Genl. de la Rey lyk as hy in 'n geveg injae. Dit was 'n gesegi soos van 'n arend, met die baard aan weerskante van sy gesig verby. Onverskrokke jae hy onder die koeëls in. Dit was hier nie nodig om te wag vir die sjambok om te begin nie. Sy oë was genoeg. Van toe af het dit met ons beter gegaan.

Na 'n paar gevegte werd d.d. 2 Februarie 1900 die Polisie-konmmando teruggestuur na Bloemfontein.

Genl. Cronje het homself ingegrawe te Paardeberg langs die Modderrivier. Genl. de Wet het sy bes geprobeer om die omsingelende Britse magte teë te hou, maar kon nie daarin slaag nie. Cronje was vasgekeer, en het hom op Majubadag daar met by die 4,000 man oorgegee.

Van Bloemfontein is Jannie Erasmus en ek vooruit, hy na sy mense in die Boshoffse distrik, en ek na 'n huisie aan die noordekant van die Modderrivier, waar die rapportryers was.

Dieselfde nag wat ek daar aangekom het, het Danie Theron teruggekom uit die laer van Cronje, waarheen Genl. de Wet hom met 'n rapport gestuur het. Hy het die Jobstyding gebring, dat Cronje nie kans sien om genl. de Wet se plan uit te voer nie.

Ek het by die Heilbronners aangesluit totdat ek weer by by kammondo kon kom. Hier het die Engelse die eerste gebruik gemaak van 'n ballon, om mee te spioen. Die burgers wat soiets nog nooit gesien het nie, was baie nuusgierig, en het op die rande in klompies gaan staan buite die posisie, soos mierkatte, om die wonderlike ding te bekyk. Sodoende het hulle 'n goeie skyf vir die Engelse kanonne geword.

Die een Jobstyding op dei ander het ons hier bereik. Op 27 Februarie 1900, het Genl. Piet Cronje hom oorgegee met by die 4,000 man. Dieselfde dag ontset Genl. Buller vir Lady-

smith. Dat hierdie treurige tydings die burgers moedeloos gemaak het, is seker. Baie saal hul perde op en ry weg. Dit was een groot vlug voor die oorweldigende oormag van Britse troepe uit.

Genl. de Wet het gesien wat aangaan, en geprobeer keer, maar die burgers vlug asof hulle met skrik bevange was sonder die minste teenstand te bied.

Op Abrahamskraal het ek weer by die Polisie-kommando uitgekom, en my broer hier weer ontmoet, waar ons 'n hewige geveg gehad het. Pres. Kruger het hier by Genl. de Wet gekom, maar moes dadelik weer verder, aangesien die Engelse op die Boere se hakke was.

Die Polisie-kommando, gewend aan beter tug, bly bymekaar. Eers is ons na Bloemfontein, toe na Winburg, waar ons Pres. Steyn gekry het, en hy die kommando moed ingepraat het. 'n Paar dae later kom ons op Smaldeel (Theunissen) aan, en kry ek ook weer my ou maat Jannie Erasmus.

Op 20 April het ons in die rigting van Boshof getrek. Ons was nou onder Genl. Andries Cronje, 'n broer van Genl. Piet Cronje. 'n Taamlike hewige geveg met die Engelse het omtrent 12 myl noordoos van Boshof plaasgevind.

Jannie Erasmus, Koos Scheepers, Sersj. Jan van Zyl en ek storm die posisie in en toe die Engelse padgee neem ons besit, en een van die Engelse gewondes wat daar gelê het, trek ons by agter die skuiling in.

Hy vra : „Wie is julle ?"

Ons antwoord : „Ons is Boere !"

„Nee, dit kan nie wees nie ; julle praat dan Engels", sê hy.

Terwyl ons daar in 'n hewige geveg gewikkel was, sien ek twee burgers te perd na ons toe aangeja kom. Die Engelse steek hulle onder die lood, so heftig dat ek nog aan hy maats sê : „kyk hoe skiet hulle daardie twee". Die Engelse bestook ons toe ook besonder erg sodat ons moet uitjae, en toe ek op my perd spring en hy wegvlieg, waai my hoed af. Ek hou in en spring af om my hoed op te tel, want liewer sonder kop as sonder hoed het ek gedenk. Om 'n bos gekom, sien ek iemand daar lê en herken my broer se perd wat weghardloop. Ek wou afspring, maar die Engelse skiet so erg op my, dat ek moes uitjae, en ek dag by myself : twee in één slag is darem te veel ! Maar toe ek so'n endjie weg is en omkyk, was dit vir my asof ek sien hoe my broer sy hand optel. Ek ruk toe om, en jae terug, om my broer daar op die grond te vind met sy geweer agter die rug. Hy was swaar gewond ; 'n koe...l op die linkerwang in en op die kop uit. Van die

hersens het aan sy hoed gesit. Ek het hom water gegee en hy kom toe weer by. Op my vraag of hy pyn had, was die antwoord: „nee, wie by die Here is, het geen pyn nie!" Ons het hom in 'n kombers uitgedra en in die koelte neergelê. Die Engelse het intussen padgegee. Ek is dadelik daar weg om 'n vervoermiddel te gaan soek, maar ek het gesien dat hy, die gewonde, nie sou lewe nie, en hy sê aan my; „Sê aan ons ouers, hulle moenie oor my treur nie; ek is in die hand van die Here".

Die volgende môre om 5 uur, die dag waarop hy 21 jaar sou gewees het, is hy dood.

Die kommando was reed vooruit, op die plaas was geen mens nie, en daar was geen tyd nie. Om 8 uur staan sewe van ons om die ope graf. Sersj. van Zyl het 'n stukkie uit die Bybel gelees en 'n kort gebed gedoen. Toe maar weer op die perde en voort.

Vrywilligers word gevra vir die keurkorps van die twee Republieke onder Danie Theron. Vyf van ons sluit daarby aan, namelik Jannie Erasmus, Abraham van Zyl, Danie Kolver, Marthinus Nel en ek.

Kapt. Danie Theron het my vervolgens as spioen gestuur na genl. du Toit, wat aan optrekke was van Veertienstrome, en hy het my verlof gegee om my vader van my broer se dood te gaan vertel. My vader was toe op Klipdam. Ek het my vader hier vir die eerstemaal sedert my vertrek na Johannesburg in 1895, weer gesien. 'n Week later is ek terug op kommando waar ek spioenwerk vir genl. du Toit gedoen het tot op Klerksdorp.

Van Potchefstroom is ons per trein na Johannesburg vervoer. Op die trein ontmoet ek Luits. Tossel en Donovan, vroeër my offisiere in die Polisie in Johannesburg. Hulle wil net weet hoe dit met die Boere kommandos gaan, en vis na informasie so al wat hulle kon. Ek het hulle egter vertel dat hulle net spioene vir die Engelse is. Hulle het nie geveg nie.

Van Klerksdorp is ons verder per trein met die Johannesburgse kommando na Krugersdorp. Op Gatsrand het ons geveg, maar moes terugval op Johannesburg. Die Engelse het egter om Johannesburg getrek. Die dag voor die inbesitname van die stad is 'n paar van ons die stad in. Daar het ons 'n klompie Engelse gevang wat die stad ingekom het. Dit was meestal ou inwoners van Johannesburg, van wie ons sommige geken het o.a. Percy Lucas, 'n ou bekende van my.

Om twee uur die nag is ek van die fort weg—alleen, in die rigting van Auckland-Park. Oral was Engelse, maar ek klop aan by 'n huis, en die vrou, wat alleen was, maak oop. Aan haar vra ek of sy nie Engelse gewaar het nie. Sy deel

my toe mee, dat 'n Engelse patrollie net daar gewees het en 'n sterk mag reg in die pad lê wat ek moes gaan. Ek wou 'n draadtang leen maar die vrou kon my slegs 'n klein byltjie gee. Met die byl het ek die heinings-drade op die kolf van my geweer afgekap. Die geweer het ek nog en die merke is ook nog duidelik sigbaar.

Die hele nag deur het ek aangesukkel, en kort-kort op Engelse afgestuit. Dit was baie donker en elke geluidjie kom mens verdag voor. Skielik hoor ek iets, en is onmiddellik van my perd af, maar kon nie uitmaak wat dit was nie. Dit gaan soos mense wat praat. Met gespanne senuwees kruip ek op hande en voete nader met 'n rewolwer in my hand. Eindelik is ek digby en luister goed. Dit was varke in 'n hok!

Toe dit begin lig word kry ek eers koers. Die eerste kommando waar ek by uitkom was by Sesmylspruit, naby Pretoria. Dit was die van Kapt. J. Pienaar en Komdt. Piet Blignaut.

In Pretoria het ek by Kapt. Danie Theron uitgekom en my ou maats ook aangetref. Per trein is ons na Middelburg, en daar het Kapt. Theron sy korps gereorganiseer.

Op 5 Junie 1900 het die Eegelse Pretoria beset.

Danie Theron se korps was ongeveer 200 man sterk. Die korps het altyd gesê: „ons is Komdt. Dikeet se mense" as ons gevra word wie ons is. Kapt. Theron se lyfspreuk was „Nee seuns, ons eet nie vark nie" as hy 'n onsinnige bevel ontvang. Die korps het uit manne van alle nasionaleteite bestaan. Onder andere was hier Wynand Malan, Boet Jacobs, Stoffel Schoeman, Adriaan Stander, Jack Hindon, Slegtkamp, Banie Enslin, H. D. J. Bodenstein en Verloren van Themaat, Ben Coetzee, P. Joubert (Joubertjie), H. Willies, Walter Mears e.a. Die offisiere was Luit. Isak Marais, B. Enslin, Jan Theron (later Kommandant) en verskeie ander dappere kêrels.

Nadat die korps voorsien was van alles trek ons oor Villiersdorp die Vrystaat in, en ontmoet Genl. de Wet se Kommando. Sy verkennerswerk word toe oorgelaat aan die korps—die T.V.K.: Theron se Verkenners Korps, Saam met Genl. de Wet het ons in die Vrystaat kruis en dwars geveg.

Een more vroeg by Wolwehoek-stasie, toe Genl. de Wet se laer oor die spoor getrek het, stuur genl. de Wet my met 'n paar man langs die spoor op na Vereeniging se kant toe, om wag te hou terwyl die laer oor die spoor gaan.

Die manne wat by my was sit ek op wag en stap 'n endjie met die spoor om te sien of alles pluis was. Dit was ongeveer 4 uur in die môre. Ek het nie te ver geloop nie, of ek

kom hy 'n brug en daaronder sien ek 'n „Tommy" op en neer paradeer. Stil glip ek af en staan hom voor by een van die pilare, en „hendsop" hom. Ek vra hom toe waar sy kamerade was. „Oh they are asleep" was die antwoord, „Go and call them" beveel ek hom. Ek volg hom en omtrent 50 tree van die brug af gaan hy oor die spoor en daar voor my staan omtrent 50 Engelse, nie meer as tien tree van my verwyder nie, met gevelde bajonette. So'n koue rilling loop op eens oor my maagstreek, toe ek dink hoe dit moes voel om al die bajonette daardeur te kry. Daar was geen ander raad dan om groot man te speel nie. Ek vertel aan die sersjant, dat ek deur Genl. de Wet gestuur is, en dat hulle maar moes oorgee.

Hy kyk so af met die spoor, en sien die swart laer trek. Ewe parmantig vra ek „What are you going to do?" En die patetiese antwoord was: „I suppose we shall have to surrender"! Dit voel asof daar iets kouds van my maag af wegsak, en ek sê toe „alright put down your arms en come this way". Ek blaas my fluitjie, en die manne wat ek op wag geplaas het kom aangehardloop.

Ons moes waghou tot dat die kommando oor die spoor was, en Wynand Malan kom met 'n klompie manne daar aangeja en sê, dat ongeveer 400 Engelse van Wolvehoekstasie in aantog is. Ons moes die gevangenes net so los, en jaag agter die Engelse om wat van Wolwehoek af kom, en skiet op hulle. Daar het 'n verwarring onder die vyand ontstaan en ongeveer 75 van hulle jae by 'n paar Kafferstrooihuise in. Daar was geen ander genade nie, ons moes die strooihuise oor die kaal vlakte storm. Wynand jae met 'n paar man agter die strooihuise in, waaragter die Engelse was, en my maat Hickley en ek jae 'n ander strooihuis storm. Toe ek stilhou trek die Engelsman die skoot in my gesig af. My geweer byna uit my hande maar voor hy weer kon skiet, skiet ek hom plat en Hickley skiet die ander. Ons kon toe vir Wynand gaan help, en dit was nie lank nie of hulle hys die witvlag.

Adriaan Standers het omtrent 100 tree van die strooihuis af van sy perd gespring by 'n Engelsman wat van sy perd geval het, en al skuiling wat hy gehad het was om die Engelsman voor hom te hou totdat die geveg verby was.

Ons het 'n jong seun van Dewetsdorp by ons gehad, omtrent 15 jaar oud, Piet Joubert, wat almal „Joubertjie" genoem het. Hy was baie dapper en kon dit nie verdra dat iemand hom 'n onreg aandoen of 'n leun vertel nie. Net na die geveg praat die Engelse offisier met „Joubertjie," maar hy is ewe parmantig en was die kwaadste toe die offisier vir hom sê: „My boy you will still become a British soldier." In 1914 toe hy kaptein was in die Veredigingsmag het ek hom daaraan

herinner. Al antwoord wat ek gekry het was: „Ons sal sien."

Danie Theron wou weer Transvaal in, om genl. Botha te sien en voor te stel om 'n groot trek die Kaak Kolonie in te onderneem. Dit was die regte plan. Die Korps was nou aan Vaalrivier naby Parys, nadat ons vir Genl. de Wet en Pres. Steyn deur die Engelse lyne, Transvaal ingehelp het.

Eendag, tussen Johannesburg en Vereeniging stuur Danie Theron my om die spoor te gaan verken en rapport te maak oor hoe die treine loop. Ek het die rapport gestuur en op orders gewag, maar niks ontvang nie. Die volgende dag is ek terug na die laer, en moes daar die treurige tyding verneem dat ons Kaptein geskiet was. Dit was vir almal 'n harde slag.

Die geval het so gebeur. Genl. Liebenberg het aan die Kaptein 'n versoek gerig om versterking en, gesê dat hy hom op 'n sekere plaas moes ontmoet. Toe kapt. Theron daar aankom verneem hy dat die Generaal op 'n kop in posisie was. Na gewoonte versorg Theron eers sy manne en perde, en ry toe met nog 'n burger na die kop. Hy alleen is die kop uitgegaan, en kry daar die Engelse en skiet op hulle. Hulle vlug terug en bombardeer daar die kop met kanonne. Een van die bomme vang 'n klip en 'n stuk daarvan tref die Kaptein langs die gesig en sy, en verpletter die eenkant.

Die burger onder die kop wis van niks en toe hy hom kom kry skiet die Engelse op hom. Die Engelse het die Kaptein na die plaas gebring en daar begrawe, en die volgende dag is van die kêrels terug en het hom herbegrawe.

Danie Theron was die liefling van sy manne. Hy was seker een van die bekwaamste offisiere, dapper en eerlik. Sy gewoonte was, as afgesaal word, maak hy net sy ou swart hengs los, en die gaan snuffel kos by die ander perde. Die Kaptein stap dan van die een klompie burgers na die ander. By 'n vuur gekom maak hy hande warm, al is die dag ook hoe warm. Waar die kos klaar is, daar eet hy. Is dit slaaptyd kruip hy by die naaste burger in. Sy leiding en bekwaamheid blyk ook daaruit dat al sy burgers later van die beste offisiere geword het. Sy naam sal voortleef in die harte van sy manne en by die Afrikanervolk, as die van 'n held.

Ons kommandetjie was sonder leier. Daar was maar net een Danie Theron, en die kommando het toe ook somaar opgebreek. 'n Paar burgers het egter besluit om die T.V. Korps te laat voortbestaan. Party van ons wou genl. Flip Botha kies as leier, maar die meerderheid het luit. Jan Theron gekies, 'n baie goeie man, maar hy het as leier en vegter nie naby sy neef gekom nie.

## V.

## ONDER MALAN EN SCHEEPERS DIE KOLONIE IN.

Ons kommando het nog by genl. de Wet gebly, al die gevegte meegemaak en die spioenwerk verrig, totdat genl. de Wet met sy tweede intrek in die Kolonie in ons onder Wynand Malan met 24 man vooruit gestuur het om in die Kolonie verkenningswerk te doen.

Die tweede nag nadat ons van Genl. de Wet af weg is, val ons Philippolis aan, en daar is een van ons manne geskiet. In die rigting van Aberdeen getrek, was ons slaags met 'n patrollie van 25 onder Lt. Tidbitts, wat ons aanstonds kafgeloop het. Gedurig was dit maar 'n botsing met die Engelse. Van Luit. Titbitts het ek 'n mooi swart Irish hunter merrie gekry, wat ek later aan Kapt. Scheepers gegee het, toe ek na die Noordweste is. Haar naam was „Alice." Dit was 'n pragtige dier.

Een middag was ons afgesaal op 'n plaas van 'n Mnr. de Kok, net nadat ons Aberdeen aangeval het. Malan en die meeste van die manne was in die water onderkant 'n meule, en ek het hulle net gewaarsku om uit te kom toe 'n meid aangehardloop kom en sê: „My basies hier is die Engelse!" Blitssnel aangetrek en opgesaal, vat Malan met 12 man die linker, en ek met 4 man die regter vleuel. Toe die Engelse ons gewaar, spring hulle om en jae oor 'n nek. Ons jaag toe weerskante van die Engelse uit, en met die injae skiet die Engelse my pragtige geel ryperd onder my dood. Ek klim toe op van Wyk se perd—hy is later deur die Engelse doodgeskiet soos aangehaal is in „Hoe zij Stierven." Ek gee die brief aan sy moeder meer om te toon hoe 'n ware patriot en dapper man gesterf het. Gelukkig was ons aan weerskante hoër as die Engelse, en hulle sonder skuiling. Ons storm van weerskante tot tussen hulle in, maar toe ons by hulle kom was ons net drie man, en hulle weier om oor te gee. Mens voel maar sleg as jy met 3 man teen 50—60 Engelse soldate staan, wat op jou aanlê en weier om oor te gee!

Ek roep toe luid teen een van die manne: „Spring op jou perd, jae na genl. de Wet toe en sê hy moet dadelik versterking stuur!" Toe ek genl. de Wet se naam noem, laat hulle hul gewere sak en kom uit. Dit was die s.g. „Remington Tigers," onder 'n Kaptein en twee Luitenante met 130 man en 10 karre. Die Kaptein het baie sleg gevoel dat hy hom laat vang het deur 'n paar Boere. Aan hulle kant was 30 dood en gewond. Ons klompie het niks oorgekom nie,

behalwe Wynand Malan, wat 'n skrapie aan sy vinger gekry het.

Dit was die tweede maal dat genl. de Wet se naam my gered het. Nadat ons die Engelse gevang en ontwapen het, het ons die karre en gewere aan brand gesteek, die beste perde uitgesoek en die ander doodgeskiet.

Hier het ek „Chrisjan" gevat, 'n eersteklas skietperd, wat die Engelse van komdt. Weilbach in Natal gekoop het.

Ons het verder die Kolonie ingetrek, maar was slegs 25 man bymekaar. Agter ons was 'n Engelse mag van 500, gedurig op ons hakke. Aan weerskante en voor ons was Engelse. Die vyand het nog die voordeel van Kaffer en Hotnotspioene gehad. By dit alles word van elke plaas, waar ons oortrek of staan, 'n volledige rapport aan ons agtervolgers gestuur. As dit nie was dat ons ou klompie onder 'n man soos Danie Theron geleer veg het, en onder 'n man soos Wynand Malan gedien het nie, sou ons toe lankal in die Engelse hul hande gewees het. Ons het niks ontbreek nie, en het meer kos en gewere gehad as wat ons kon gebruik.

In gevegte het ons die paar burgers nog verdeel. 'n Klompie moes vooruit om te spioen, en ons handperde wat deur 'n paar volk in die hand gehou word, te beskerm. Die res word wyd uitmekaar in die gevegslinie geplaas. So het ons Engelse gevang, party tot driemaal op dieselfde dag.

Malan het vooruitgegaan met die meeste van die manne, om 'n posisie in te neem, en my met 'n paar man agtergelaat om die Engelse terug te hou. Vroeg die môre kom van die voorste spioene terug na die plaas toe. Die Engelse was naby ons en ek vang daar so'n lang Australiër. Om elfuur dieselfde môre vang ek hom weer. Hy het gebly vir middagete en toe het ons hom laat loop. Teen die invalle van die aand het ons van die posisie af teruggekom na die kommandotjie toe en teen skemer sien ons twee Engelse teperd na die plaas toe afkom. Hulle draai van mekaar af, maar my maat staan die een voor, en ek hardloop die ander voor. Toe hy naby kom hoor ek hy sit op sy perd en sing „Home sweet Home." „Hendsup", skreeu ek van agter 'n bos, maar hy meen dat dit sy maat se fratse was, en vererg hom en sê: „Oh you are not going to play the fool with me!"

Ek lê toe aan en toe die ou sien wie dit is, roep hy boontoe en sê: „You fellows again!" Hy het toe gesê dat dit vir hom die beste lyk om maar by ons aan te sluit, want hy sien ons het dit baie beter as hulle. Hulle het by ons geëet, en toe ons daar weg is het hulle daar gebly.

Ons het opgetrek in die rigting van Aberdeen. Die nag

het ons die dorp binnegejae. Wynand Malan het die wag met sy rewolwer platgeskiet.

Oos van Aberdeen gewaar ons een môre 'n klompie perde wat in die teenoorgestelde rigting trek. Eers dag ons dit was Engelse, maar gou merk ons dat dit Boere was. Dit was Kaptein Gideon Scheepers. Dat ons bly was om hierdie besliste krygsman te ontmoet, behoef nie gesê te word nie. Dit het ook ons klompie versterk.

Dit was nog maar steeds die ou storie,—veg, trek en veg; vang—loslaat en weer vang.

Hiervandaan trek ons toe saam, en op die plaas Blaukrans besluit Malan en Scheepers om te rus. Dit was 'n baie lekker plaas. Mooi nooiens en musiek, en beide Malan en Scheepers het daar baie van gehou. Dit was egter 'n gevaarlike plaas. Daar het drie paaie op die plaas ingekom, suid, oos en noordwes. Verder was die Noorsdorings so dig dat daar geen deurgang was nie.

Dit was 'n Donderdag toe ons daar aangekom het, en Sondagmôre was ons nog daar. Ek het begin onrustig word, en vir Wynand gesê dat ons moes trek. Hy vra my toe of ek bang word. Bang was ek nie maar ek het besef wat kon gebeur as die Engelse ons daar vaskeer. Hy stuur my toe met 'n patrollie uit met die noord-weste pad, en sê ek moet ry in die rigting van die spoor tot by die huis wat Kapt. Scheepers 'n paar dae tevore afgebrand het.

Ek het tot daar gery, niks gemerk nie en teruggekom, maar aan hulle gesê dat ons liewer moes opsaal en trek. Wynand het egter op sy ou manier, met sy een slapoog en grimlag die saak van hom afgeskuiwe.

Die volgende môre vroeg klap die koeëls op ons. Die Engelse wasop ons. Daar is 'n verskil tussen die klank van 'n Mauser en die van 'n Leemetford. Die mauser sê „koep," die Leemetford „koeka."

Komdt. Fouche ruk uit met die pad na die ooste, en Wynand gee bevel dat ons posisie moet inneem. Ek het egter gemeen dat dit beter was om te maak dat ons daar uitkom. Ons handperde het ons agter Komdt. Fouche aangestuur.

Ons had nog nie eers kans gehad om die Engelse onder die lood te steek nie, toe skiet hulle só kwaai op ons handperde dat hulle omspring. Die paar van ons wat in die posisie was, spring op ons perde en jae in die rigting van ons handperde. Daar was nou net een raad: die volk moes die perde los, en los aanjae deur die noorsdorings na die noorde kant toe. Maar wie sê so! Ons was nog nie eers goed op weg nie, toe skiet die Engelse ons reg van voor. Hulle was ons ook dáar voor.

Ek neem toe 'n klompie manne met my, en storm die Engelse. Ons moes egter 400 tree oor 'n oop vlakte na hulle op die kop. Net met die uitkom skiet die Engelse agt manne plat,—dood en gewond.—Dadelik ruk die ander om. Daar was vir my niks anders te doen nie dan om die sjambok te gebruik en storm die Engelse aan die weste in 'n mielieland, en om 'n pad deur te veg. Ons het daarin geslaag, na veel moeite en gevaar.

Wynand Malan en Kapt. Scheepers het gelukkig ook deurgekom. Ons verlies was 8 man en 80 perde.

Ons is die Kamdebo („kanniebô") berge in. Gedurige reën, koue en honger moes ons ondervind. Dit was moeilike dae.

Ons verneem toe van 'n klompie Engelse, wat uit Aberdeen gekom het en op sekere Provert se plaas naby die dorp onder die berg lê. Dieselfde nag trek ons af daarheen, en vroeg die volgende môre net met sonuit val ons hulle aan. Daar was omtrent 100 man. Toe hulle ons gewaar neem hulle posisie in in die huis en waenhuis. Skietgate word deur die mure gemaak. Dit was na ons sin, want toe was daar minder gevaar. Iemand in 'n huis of blokhuis wat deur skietgate moet skiet het nie 'n kans nie, want die wat buite is,—veral 'n klomp jong Afrikaners wat onverskrokke is en met korrel en visier skiet—skiet eenvoudig op die skietgate, en die verdediger kan sy kop nie voor die gat bring om te kyk waar ons is nie. Hy moet maar net die skoot aftrek, en soos die ou Hollander gesê het: „Mag God geve dat het treffe." Dis 'n plesier om so'n klomp jong Afrikaners te sien die skietgate stormloop en die aanmerkings te hoor. As dit nie was dat die blokhuise so naby aan mekaar was, dat hulle van die een na die ander geskiet kan word het hulle niks beteken en kon 'n mens helder oordag daarheen stap en dit neem. Dit was dus nie lank nie, of ons het die Engelse gevang; want ons het geweldig honger gehad, en lus vir koffie, en dan ken 'n Boer geen gevaar nie. Nou sou ons gaan kosmaak en van die Engelse se bully beef en klinkers eet, maar wat 'n teleurstelling!—hulle het ook niks gehad nie. Daar was niks aan te doen nie. Die boer se skape is aangekeer, 'n paar gevang en geslag. Gou-gou het die aangename braaivlees geure ons honger aangewakker.

Die boer het verslae gestaan en kyk na die groot stukke vlees wat ons afgesny en gebraai het. Dit het my gelyk asof hy gemeen het „julle sal dit nooit opgeëet kry nie." 'n Geliefkoosde braat was die lies en so'n vier ribbetjie daaraan. In die spit oor die vuur kry dit net kans om so op'n bondel te trek en goed warm te word, dan val ons dit aan. Nadat die stuk

opgeëet is en 'n klompie water agterna gedrink, het die boer net sy kop geskud en weggestap.

Ek dag so by myself „Toemaar ou maat, as jy ook drie dae laas geëet het en n harde geveg deurgemaak het, sou jy jou kop nie skud nie."

Die Luit. het 'n mooi vos-bles perd gery, en die het ek vir my gevat. Hy wou my £250 vir die perd gee. Ek sê toe aan hom: „As hy vir jou £250 werd is, is hy vir my £500 werd, want my lewe hang af van my perd, enjoue nie."

Dit was „Irish Hunter." Meer as eenmaal het die perd ook die slag gelewer wat ek nie met 'n ander perd sou reggekry het nie. 'n Draad, bos of sloot kon my nie keer nie. Met 'n geveg is dit altyd so, „eerste kom eerste maal."

Die middag na die geveg kom komdt. Malan en kapt. Scheepers by my en sê, dat twee burgers, Jack Burger en Andries de Kock met 'n rapport uit die Noordwestelike Kaapland aangekom het. Hulle sê daar is baie rebelle maar geen leier nie. Baie sou ook nog rebelleer, en hulle vra of ek sou gaan. Ek sê toe aan Wynand Malan dat ek sou gaan maar nie as offisier nie. Ek sou net so veg soos ek hier veg, tot tyd en wyl daar 'n offisier kom. Ek wou nooit offisier wees nie, omrede ek gemeen het dat waar ek offisier is, daar sou die orde gehandhaaf moes word; daar sou strenge dissipline wees, wat ons kommandos nie gehad het nie, en waarvan hulle nie gehou het nie. In 'n geveg het ek altyd die leiding op my geneem, waar dit namelik nodig was, maar sodra dit verby is, dan wou ek met die bestuur niks te doen hê nie.

VI.

## NA DIE NOORDWESTE.

Die onbekende moes ek in. Daarom het ek besluit om manne met my te neem op wie ek kon staatmaak. Nadat ek die twee burgers goed ondervra en alles uitgevind het hoe die omstandighede by hulle was en hoe hulle feitlik aan die genade van die Hotnots oorgelaat was, het ek besluit om dadelik te gaan. Met my het ek geneem Steuerwald, 'n Hollandse spoorwegamptenaar, stil geaard, beslis en handig met die verpleging van wonde. Die Markies Robert de Kersauson, 'n jong Franse aristokraat, wat vrywillig uit Frankryk gekom het om ons te help veg het ook meegegaan. Hy was 'n neef van generaal de Villebois, wat aan ons kant geval het naby Kimberley met die opblaas van die brug. Verder was daar Helgaard Steyn, almal lede van die ou verkennerskorps. Daar was Mike van Wyk, Nicolaas van Wyk, Victor Hugo 'n rebel van Moorreesburg en Willem Burger (Wit Jack) de Kock, Joubertjie en ek.

Dit was 'n kordaatstuk van geen geringe betekenis wat die twee burgers uit die Boesmanland uitgerig het, om 500 myl deur die vyand te trek sonder dat hulle gevang is. Dit was n heldedaad, waarvoor onder ander omstandighede eremedaljies toegeken sou geword het.

Dieselfde middag, na die geveg, het ons vertrek, 10 stuks op weg na die Noordwestelike Kolonie, met ons Hotnot agterryers en handperde.

Op Ouplaas ry ons nog dieselfde middag op 'n kolonne Engelse af. Met 'n paar man storm ek op hulle af, en skiet 'n paar dood. Voor die Tommies nog mooi wis wat daar gebeur was ons alweer weg. Hier het ek my eerste geveg met die vosperd gelewer; 'n Paar Engelse het weggejae, ek het hulle ingejae en met die rewolwer geskiet en gevang.

Die volgende môre vroeg, net met sonuit, kom ons uit op die plaas van Mnr. van der Ahee. Ek het met 'n paar man vooruit gery en van der Ahee neem ons vir Boere en was baie vriendelik, maar toe hy die Hotnots in kakie sien, hou hy hom woedend. Hy dag toe dat ek 'n Engelsman was wat my Boer hou net om hom te vang. Dit was dinge wat werklik gedurende die oorlog gebeur het. 'n Soort Afrikaners in diens van die Engelse, kom op Boerplase en hou hulle as Boere, en sodra die boer goed is vir hulle word hy by die Engelse verklae. Hy word dan gevang, en die tronk gestop, swaar beboet en soms met die dood gestraf.

Die ou oom was toe ook net parmantig met ons. Ek

vat hom aan die baard, gee hom 'n skud en sê: „Nee ou maat, as jy wil bakklei, sluit dan by die Engelse aan en beveg ons, maar nie hier op jou plaas nie." Toe bedaar hy en sê: „nee, alles is reg; ek dag jy's 'n Afrikaner wat my wil verraai." Die ou tante het gou vir ons heerlike kos klaargemaak, en ons perde is ook goed gevoer.

Die volgende middag was ons afgesaal op 'n plaas Poortjie van een van der Merwe. Ons het nie wagte uit gehad nie, omdat ons haastig was, en net gou wou eet. Ons het ok nie Engelse daar verwag nie, maar terwyl ons nog aan tafel sit bars my ou Boesman in by die deur, met twee Engelse wat hy gevang het en sê: „Kyk,—hier sit julle en eet, en hier is die Engelse!"

Dit was egter twee verdwaald onskuldige ou Tommies op fietse. Hulle gewere was op die feitse vasgegespe, en toe die ou Boesman hulle gewaar, kom hulle om die stal se hoek. Hy gryp 'n geweer wat daar staan, en „handsup" hulle. Dood geskrik, dewyl hulle ook niemand daar verwag het nie, gee hulle somaar oor.

Van daar is ons in die rigting van die Drie Susters. Ons het die spoor goed verken en net so met skemer oorgegaan. Die spoor werd bewaak met blokhuise, en is aan weerskante versper met drade, behang met blikke. Gewoonlik is daar 'n geweer gestel, en sodra dan die draad geknip word, rammel die blikke, die skoot knal en die Engelse storm die blokhuis in, om posisie op te neem. Maar teen dat dit gebeur het was ons gewoonlik al oor die spoor. In die laaste gedeelte van die oorlog het ons baie so gemaak, as die Engelse kolonnes trek, nader ons hulle; ons lê hulle voor, en ek versteek my. As hulle dan onder skoot is skiet die manne op hulle, en sodra hulle omspring jae ek tussen hulle in en skiet hulle met die rewolwer. Daarom het ek altyd gesorg vir die beste perd en nie soos Mohammed vir die mooiste vrou nie. 'n Mooi perd is 'n goeie en troue vriend; 'n mooi vrou is dit nie altoos nie. 'n Jodin het Mohammed se lewe geneem. Voordat die vyand by so'n maneuver weer tot verhaal kom, trek ons alweer oor die naaste bult, waar ons vlees braai en hulle inwag.

Ten middernag kom ons by die plaas van sekere Jackson, en sê aan hom dat ek 'n Engelse kaptein is wat tien Boere, wat op weg is na Brandvlei, agtervolg. Ek was bang Jackson sou ons verklap solank ons nog daar by hom was, terwyl ek my manne 'n kans gee om kos te maak en my perde te voer. Ons was honger en moeg, en moes nog ver ry. Jackson was vir ons baie goed. Robert de Kersauson het opgetree as tolk vir die manne; hoewel hy goed Engels kon praat was sy Afrikaans maar tamelik krom. Hy en ek het in die huis geeet, maar terwyl Jackson gevra het om die manne buite te

hou aangesien sy vrou bang was vir die Tommies, het hulle buite gebly.

Die volgende môre het ek Jackson uit die droom gehelp. „Ek is baie jammer," sê ek, „maar ons is Boere." Hy was volstrek nie teleurgesteld nie maar bly, dewyl hy altyd gehoor het dat die Boere sulke vreeslike mense was.

Nie te ver daarvandaan ry ons ons vas teen 'n 60 Engelse van Victoria Wes, en moes die ganse dag veg. Eers toe dit donker word, het ons weggetrek. Dwarsdeur die nag het ons sonder afsaal getrek en die son wou net uitkom, toe ons op „Blousyfer," die plaas van Mnr. Cloete kom. Daar was geen voer of weiding vir die perde nie, maar ongeveer 1,000 tree van die huis af was 'n ou mielieland. Agter die huis het 'n geslagte skaap gehang, en ek laat my manne die skaap neem en in die mielieland gaan afsaal en kos maak.

Robert en ek bly by die huis agter sonder perde om meer van die boer uit te vind. Ek het net my rewolwer by my gehad en die Fransman sy geweer, nadat ons 'n koppie koffie gedrink het, vra die Fransman om uit te hardloop na die kraal toe, en te kyk of hy niks sien nie. Die kraal was omtrent 300 tree daarvandaan, op 'n bultjie. Hy was nog nie eers by die kraal nie, of hy laat kom weer terug so al wat hy kon, met die meedeling dat die Engelse in aantog was. Ek vat toe sy geweer en patroonbande en laat hom hardloop om op te saal en my vosbles te bring. Ek hardloop toe self na die kraal toe, en sien die Engelse op 'n jaaggallop aankom. Die kraalhek was in die rigting van die aanstormende Engelse. In die hek skud ek die patrone uit, laai die magasyn vol en slaan die visier op 700 tree.

My eerste skoot was vlakvoor die Engelse. Hulle maak halt, en my tweede skoot plant ek tussen hulle. Daarna skiet ek so vinnig as ek maar kon want ek was bang hulle sou my storm. Hulle spring egter van hulle perde af en val plat, en ek slaag 'n sug van verligting. Die slag is gelewer, dag ek toe, want hulle perde neem die loop en ek skiet net waar ek 'n kop op die oop vlakte kon beken; en toe ek hulle nie meer kon sien nie, skiet ek op die perde.

Joubertjie bring toe net my perd, hy en ek spring in die saal en jae tussen die Engelse perde in, vang 'n paar wat ons kon gebruik, en skiet verskeie van die ander dood.

Voordat ek op die Engelse begin skiet het, het sewe van hulle afgedraai na die noordekant, en met 'n paar man jaag ek toe op hulle af. Ons het drie gevang terwyl die res ontvlug het.

Later het ons 'n Engelse konvooi onder Kapt. Bertram gevang, waarby ek die rapport gekry het van die offisier van

Blousyfer se affêre aan Bertram. Hy beskuldig laasgenoemde van slegte werk, want hy het dan op 250 Boere afgekom terwyl hy agter tien in was. 'n Hewige geveg, sê hy, was die gevolg, en die Boere het teruggeval in die rigting van Brandvlei. Al die tyd het ek net op Blousyfer geveg, maar die offisier teen wie ons daar geveg het, moes Cloete se wa en donkies kommandeer om sy manne terug te neem na Victoria Wes. Dieselfde man moes later voor 'n militêre gereg verskyn en is tot een jaar tronkstraf veroordeel omdat hy 'n valse rapport gemaak had. Heelwat Engelse het op Blousyfer geval.

Ons het vervolgens op Brandvlei aangeruk en hier het ek die eerste rebelle getref onder sekere Froneman, wat as kommandant opgetree het. Hy was egter nie kommandant van die Boesmanlanders nie, maar het van Kakamas af gekom, en inderdaad was Albert van Niekerk („Ou Vale") kommandant en Kampfer veldkornet.

Oosthuizen was Froneman se veldkornet, en toe ons by hulle aankom was Froneman enigsins buite weste, sodat hy nie op 'n perd kon kom nie, wat nogal lastig was terwyl hulle ons eers vir Engelse aangesien het.

Die „Kommandant" het die manier gehad om enigeen wat nie na sy sin handel nie te laat opsluit of oop te trek en 25 houe te gee. Hy wou my ook aanstonds allerlei wette voorskryf. Die volgende dag, 'n Sondag, het ons uitgetrek na Nelskop, in die rigting van Calvinia, en die middag omtrent 2 uur (ons was afgesaal, so'n endjie van Veldk. Oosthuizen af), kom daar twee van die wag aangejae, en vertel aan Oosthuizen dat daar dertien perderuiters aankom. Hulle saal toe dadelik op, en het Oosthuizen gaan vra wat verkeerd was, waarop hy my toe van die Engelse sê.

„Wel, wat wil jy maak?" vra ek hom.

„Ek wil hier uittrek," was die antwoord.

„Nee," s* ek, „saal af."

Ek neem toe ook net 13 man, waaronder Joubertjie, A. van Niekerk, Apie van Niekerk en Wit Jack, laat my vosperd opsaal en vra, Boonzaaier die weg, om my met 'n laagte op te lei sodat ons by die Engelse kon uitkom. Ons kom ook by hulle uit, en hulle spring onmiddellik van hul perde af, wat ons ook doen, maar merk dat sommige Engelse weer in die saals spring.

Omtrent duisend tree agter die Engelse was 'n groot kop, Swartkop, en hulle jae daarheen. Ek laat 'n paar man agter en met die ander jae ek regs van die Engelse verby, na dieselfde kop. Dit was 'n noodsaaklike maneuver want as die Engelse die kop had sou ons op die oop vlakte sonder enige skuiling wees.

Tussen ons en die kop het daar lelike diep slote voorgekom, maar my vosperd spring daar gemaklik oor. Die ander se perde kon nie oor nie; en hulle moes omry, en so was ek naderhand alleen voor.

Toe die Engelse die eenkant van die kop injae, jae ek van die teenoorgestelde kant in, en toe ek afspring skiet hulle my deur die arm. Op dieselfde oomblik kom Joubertjie by my. Die plek was taamlik oop en gevaarlik, en ek vra hom om daar te bly terwyl ek sou kyk of die vyand nie van die eenkant van die kop ankom nie.

Net met die opspring skiet hulle my toe weer deur die arm en deur die rug, sodat ek val. Joubertjie hardloop na my en maak my gordel los, en toe kom ek weer dadelik by. Ek het gedink dat ek die skoot deur die maag had, maar gryp nog my geweer en hardloop reg op die Engelse af.

In die tussentyd het die ander kêrels ook angekom, en nadat ons die Engelse enige tyd onder die lood gesteek het gee hulle oor. By hulle was twee dood en twee gewond, waaronder die Luitenant.

Die volgende dag is ons die Boesmanland in, en op die plaas te Bo-op, van ou Gert Nel, het ons oorgebly. Ou tante Hessie Nel was baie goed vir ons, en het my wonde baie lief verpleeg.

Hiervandaan het ek kommandant Froneman en sy veldkornet Oosthuizen, teruggestuur na Kakamas waar hulle vandaan gekom het, en het my eie kommandotjie hier begin te organiseer. Ons was nou ongeveer 100 man bymekaar. Die perde was sleg, wapens en ammunisie was daar glad nie, behalwe die paar gewere wat ek saamgebring het, en die 13 gewere wat ons op Swartkop van die Engelse gevat het, sodat daar 'n plan gemaak moes word om gewere en ammunisie in die hande te kry.

Ek neem toe 50 man, met ongeveer 25 gewere en trek in die rigting van Calvinia, waar ons 'n week later op 'n Sondag rapport ontvang van 'n Komdt. Conroy, om te sê dat hy aangestel was as Hoofkommandant van die Kolonie, en dat ek dadelik moes optrek na Brandvlei.

Ek sê toe aan Veldk. Albertus van Niekerk en Kampfer, dat ek die kommandant Conroy nie ken nie, en volgens sy rapport nie sou sê dat hy veel van oorlogmaak af wis nie. As ek in sy plek was, het ek gemeen, sou ek sake eers 'n bietjie nader ondersoek. Aangesien ek egter nie 'n offisier was nie, trek ek nog dieselfde middag na Brandvlei.

Dit begin toe te reën, en dit gee mistige weer af, so erg dat ons byna niks kon sien nie. 'n Paar uur van die plaas af, op Voëlvlei, kom my ou Boesman agterryer van agter opge-

jae, en roep. „Kan jy nie die Engelse daar voor jou sien nie?"

Dadelik laat ek die manne met wapens vorentoe kom en dies sonder wapens 'n end terug. Die Engelse gewaar ons toe ook vir die eerste keer, en neem posisie in, maar voordat hulle klaar was storm ons tussen hulle in, en vang almal. In die skermutseling is 'n paar Engelse gedood en gewond. Net kaptein Bertram en een man het dit ontloop.

Ons buit was 4 muilwaens en 'n paar karre, volgelaai met ammunisie, klere en 'n volle ambulans-uitrusting met allerlei nuttige mediese instrumente; ook 'n klomp nuwe saals.

Dit was toe onmoontlik om verder op te trek na Brandvlei, en ook keer toe terug met ons buit na die laer in Boesmanland. Die volgende môre was daar nog altyd 'n digte mistigheid, en ons het op die plaas Lekkeroog uitgespan. Die wag gewaar perderuiters, maar ons meen toe dat dit kommandant Conroy se mense was. Ek laat egter vier man opsaal, en ons ry na hulle toe. Toe ons die rivier, 'n droë loop, deurgaan, gewaar hulle ons en kom na ons toe. Hulle had die waens herken, en meen dat dit hulle eie mense was. Tot my verbasing moes ek egter sien dat dit 'n klomp Engelse en gewapende Hottentotte was. Ek ruk my rewolwer uit, en roep in Engels: „Gooi weg julle gewere!" Hulle gee dadelik gevolg hieraan en ek lat hulle van hul perde styg, ongeveer 25 man. Ek gewaar toe nog twee man wat met die pad aankom, en vra een van die Engelse wie dit was. Hy sê dat dit Luit. Soams is, en ek sê aan Hilgaard Steyn en Petrus Steenkamp van Niewoudtville: „Ry daarheen en bring hom!" Olivier, wat maar eenvoudig was, het by my en die Engelse gebly.

Hilgaard Steyn het gery tot by die Luitetant, maar i.p.v. om hom te „handsup" slaan hy hom met die sjambok oor die kop. Die offisier ruk toe sy perd om en jae weg, maar Steenkamp spring van sy perd en skiet die Luitenant se perd onder hom dood.

Die Engelse by my het my vertel dat hulle tesame 75 was, en toe ek sien Steyn jae terug, was ek bang hy jae mismiskien in die ander Engelse vas. Ek laat Olivier dus by die gevange Engelse agter, en jae agter Steyn aan, maar toe ek omkyk sien ek twee van die gevanges by Olivier wegjae. Ek moes derhalwe dadelik omruk en die vlugtendes injaag. Gelukkig sien Steyn wat daar gebeur en kom agter my aan. Die twee Engelse wat hulle geweers weer bemagtig had, sien ons kom en skiet op ons. Hulle skiet Steyn se perd se been af en voordat hy by my was skiet hulle hom deur die skouer, terwyl my eie perd so tekere gaan, dat ek nie kon skiet nie. Toe Steyn bykom gee ek my perd aan hom om vas te hou, maar die ongemak was dat ek die Engelse nie kon sien nie, terwyl hulle my wel sien. Steyn kniel by my perd om hom vas te

hou, en dieselfde oomblik skiet hulle hom deur die kop. Hy gee net een kreun en val vooroor.

Ek spring toe op my perd om die Engelse voor te jae sodat ek uit 'n voordeliger posisie op hulle kon skiet, en op dieselfde oomblik tref die Engelse my saalboom, en voordat die perd nog kon wegspring skiet hulle hom deur die agterbene, onderstebo. Die Engelse,—hulle was 'n deurmekaar spul, Hotnots en Engelse,—spring toe ook op hulle perde, maar tegelyk daarmee kom toe van my mense uit die laer by, en ek kon een van hulle perde agternajae, en die Hotnot Oerson, doodskiet. Shaw het ontsnap. Hy was getroud met 'n baster meid en was n goeie wildskut. Hy het ook Wollie de Vos doodgeskiet, 'n maat van Hilgaard Steyn. Ons het die hele konvooi gevang, bestaande uit 6 waens en karre, volgelaai met kos, klere en ammunisie.

Ek het ook 'n paar rapporte afgeneem, waaruit ek gesien het hoe Soams en Bertram net my andag van voor moes trek terwyl die groot kolonne my van agteraf sou aanval.

Ons het teruggetrek na my laer op die plaas Klawervlei, en ek het Kommandant Conroy daar ontmoet.

Toe ons van Kalwervlei weg is, het die burgers daar maar sleg uitgesien, maar toe ons die plek weer bereik het hulle daar veel beter uitgesien met fonkelnuwe gewere, vet perde, blink kommaste, jasse, komberse, hoede en al wat nodig was. Die kommando was goed uitgerus.

VII.

## SONDE MET HOOFKOMMANDANTE.

---

Komdt. Conroy het my sy aanstelling, deur genl. Hertzog geteken, laatsien, en ons spreek af dat ek eers my wond sou laat verpleeg, en die volgende môre die manne bymekaar roep en ek hom aan hulle sou voorstel.

Intussen arriveer die waens en karre wat ons gebuit het, en die burgers het daar so flink uitgesien met ordentlike klere en ander uitrusting, dat hulle vroue hul amper nie geken het nie.

Teen sononder stap ek na my laer om my wagte vir die nag uit te set, en vra aan my veldkornet waar ons die wag sou plaas. Tot my verbasing moes ek verneem dat die wagte reeds deur komdt. Conroy uitgeset was. Natuurlik was ek ontevrede, en wou komdt. Conroy net vat, en weet met welke reg hy in my laer wagte uitset. Ek was nog leier daar, en kon sulke inmenging nie duld nie.

Die Hollander Steuerwald kom toe na my met die voorstel, om Conroy na Kakamas te stuur. Hy, Conroy, het die voorstel aangeneem, en daarheen vertrek. Daar gekom, het hy tenminste een goeie ding gedoen, nl. om Froneman 25 te gee sonder tel. Lyfstraf het ek nooit toegelaat nie, al was dit 'n Hotnot, te slaan of te laat slaan nie.

Ons het 'n paar dae op Kalwervlei gelê, waar ek my kommando weer gereorganiseer het en het toe uitgetrek. Nie te ver weg nie, of ek kry 'n tweede rapport, van nog 'n Hoofkommandant, hierdie keer was dit Hoofkammondant Abraham Louw, ook met 'n aanstelling van genl. Hertzog. Wie nou die ware Jacob was wat genl. Hertzog aangestel het, was moeilik om uit te maak. Louw het 20 man by hom gehad, Conroy 6.

Ek het Louw ontmoet, en was gereed om die bevel aan hom oor te gee, maar die burgers was baie ontevrede. Hy was 'n baie manhaftige man, waar geen gevaar was nie. Hy wou my aanstel as sy veldkornet, maar ek het geweier, en my bereid verklaar om enige tyd as gewone burger onder hom te veg. Hy dreig my egter, en sê: „Jy is bekwaam daarvoor en jy moet dit doen!"

Ek sê toe aan hom: „kyk hier kommandant, met alle eerbied gesê, waar jy nou wil heengaan kom ek al lankal vandaan, en nou wil ek jou net sê, jy is gladnie meer Hoofkommandant hier nie, nou is ek die Kommandant."

Die hele kommando skree „Hoera!" Later het ons besluit om saam te trek.

Ek het van die kommando weggegaan die volgende dag, om nog 'n paar man bymekaar te maak, ons was toe 150 sterk.

Dié agtermiddag kom daar twee burgers aangejae, dat die perde nat van die sweet is. 'n Rapport van Kommandant Louw. Ek dag dadelik dat daar iets vreesliks weer gebeur het. Ek skeur die rapport oop, en, dit was wat ek lees: „As die Heeren Zegen daar is sal ek vanmiddag van hier vertrek."

Louw het nie daarvan gehou om naby Engelse te wees nie, maar as hy by 'n lojaal op die plaas kom of 'n arme Hotnot in die hande kry, dan word sy 25 gou-gou vir hom afgetel.

'n Paar dae later was ek op 'n plaas afgesael, ongeveer 30 myl noordwes van Calvinia. Ek het die môre 'n patrollie uitgestuur onder Veldk. Kampfer. Saam met hom was Steuerwald (die Hollander) en ook Robert (die Fransman). By 'n plaas aangekom waar daar 'n winkel was, het hulle nie wagte uitgeset nie, en toe hulle dit gewaar, skiet die Engelse op hulle. Hulle het posisie ingeneem, maar kon nie veel uitrig nie. Die Engelse was rondom hulle. Petrus Steenkamp gryp sy perd en jaag uit, maar die perd word onder hom doodgeskiet. Hy hardloop toe te voet, en dit goed 3 uur te perd ver, om hulp te kry.

Omtrent 3 uur die middag kom hy doodmoeg by my aan. Hy kon my nie sê hoeveel Engelse dar was nie. Intussen het komdt. Louw ook met 'n paar man by my aangekom. Ek laat 50 man met die beste perde opsaal, en ek op my vosperd Venus. Louw was ook by, maar hoe nader ons aan die Engelse kom, hoe verder het hy agter geraak. As die manne so by hom verbykom dan sê hulle: „So'n Hoofkommandant!"

My perd was uitstekend, en met 'n paar man was ek voor, o.a. Piet de Wet. Eindelik hoor ek 'n hewige skietery en daar sien ons hulle vasgekeer. My manne het ek agtergelaat en met my vosperd dwars deur die Engelse gejaag, tot by my mense om te sien waar hulle was. Ek het my bevele afgegee, terug gejae en toe met n paar man op die Engelse gejaag, om hulle voor en agter te bestook. Dit het ook nie lank geduur nie of hulle gee oor.

Die Engelse was onder Kapt. Veltheim en 'n sekere Luit. Joubert van Wellington. Sover ek weet was daar geen verliese aan hulle kant nie. Aan ons kant het Steuerwald n koeël deur die maag gekry, en tot my innige spyt is hy aan die wonde oorlede,—'n degelike, dappere, toegewyde kêrel. Strauss en die ou heer Burton was ook swaar gewond; eersgenoemde is oorlede en Burton het herstel van sewe skote.

Ons het gehoor van n klompie Engelse op Nieuwoudtville en het daarheen getrek. Komdt. Louw sou hulle gaan

vang en aan my 'n rapport stuur. Toe ek op Willemsrivier kom, hoor ek dat Louw die vorige dag in die dorpie was, maar nie die Engelse gevang het nie. Daar was maar omtrent 14 Engelse in die dorpie.

Ek neem toe 15 man en ry soheentoe. By die dorpie stuur ek Robert de Kersauson met 5 man aan die ooste kant van die dorp om, en ek jae met die ander in. Die veld was baie nat en ons moes padlangs hou, tot amper by die pastorie waar die Engelse in was, en toe regs, na 'n huis waar ons kon skuiling kry.

Met die wegdraai van die pastorie af na die skuiling toe, skiet hulle Joubertjie se perd onder hom dood. Daar was ook 'n baie digte mis en 'n mens kon nie ver sien nie. Toe ons die skuiling haal spring ons af en wou die pastorie te voet storm, om die Engelse te vang. Ons was omtrent 50 tree van ons perde af toe Joubertjie my roep. „Oom Manie," sê hy, „kyk die Engelse hier agter ons!"

Ek sien dat dit Engelse was, maar om my mense nie te laat skrik nie, sê ek : „hardloop maar na julle perde toe dit is komdt. Louw se mense, klim op maar moenie wegjae nie."

Ek hardloop reguit na die aankomende Engelse, en waai met my hoed. Hulle kan nie verstaan wat daar aangaan nie, deur die mistige weer. Party gooi die geweer aan om te skiet, maar dan waai ek maar met die hoed. Toe ek sien my manne is almal op hul perde, klim ek op my Krisjan en, met Joubertjie agterop, sê ek hulle moet op 'n stappie uitry, maar uitmekaar. Toe ons amper onder skoot uit was, sê ek : „Trap vas, kêrels!" Toe skiet die Engelse, maar dit was te laat.

Toe die offisier in bevel by die huis kom waar ons perde was, en hoor dat dit ek was wat daar was, kon hy sy hare uit sy kop trek van spyt. Hy het ons in sy mag gehad. Ons perde was nogal aan sy kant van die huis, en een sarsie sou genoeg gewees het om hulle plat te skiet.

Toe ons die eenkant van die dorp inkom, het 80 Engelse van die anderkant ingekom, van wie ons niks geweet het nie. As Joubertjie hulle nie gesien het nie, was ons daar gevang.

'n Tyd lang het ons maar in die omgewing geveg en getrek. Soms het ek kans gesien om 'n goeie slag te lewer as ek net genoeg ammunisie gehad het. Dit was met ons soos die Engelsman sê : „fight and run away, to fight another day." Ons het meer te doen gehad met die „Western Province Mounted Rifles," die „W.P.P.M.R." wat hulself nàderhand genoem het: „We Provide Maritz with Rifles."

Die Engelse kolonne was nou dag en nag op ons hakke, maar met hulle swaar konvooi kon hulle nie bybly nie, en ons ook nie in hande kry nie.

Ek het toe maar al die dorpies in die rondte gevat. Die taktiek was eenvoudig. Ons het die Engelse uitgelok en as hulle ver genoeg van hulle depôts weg is, spring ons vinnig die nag om, en verras die depôt vroeg die anderdag môre. So het ons 'n hele paar van die s.g. depôts geneem.

Op Sutherland, b.v. klop ek een môre vroeg an die deur, en toe die kommandant oopmaak, druk ek die rewolwer op sy bors en sê: „Handsup!" Daar binne hoor mens net: „For God's sake don't shoot!"

My plan was om nou vinnig deur te trek, om 'n konvooi wat agter ons was te ontduik en een wat uit Vanrynsdorp na Calvinia gegaan het, te volg; maar toe ek in die Bokveldberge slaags was met die Vanrynsdorpse kolonne kom die ander alwer vanagter, en was ek verplig om die berg die nag af te gaan met die plan om Vanrynsdorp dié nag nog aan te val. Die Bokveldse berg was egter te steil, en dit het ons baie langer geneem om daar af te kom, as ons gemeen het. Die nag het 'n hele paar van ons perde die berg afgerol.

Ek het die kommando die dag aan die voet van die berg in 'n doringrivier weggesteek. Die aand is ons toe weg en vroeg die môre met dagbreek was ons in Vanrynsdorp.

My manne het ek op wag geplaas, en met slegs 'n paar is ek reguit na die kommandant (Roston) se kamer. Ek het die posisie goed geken, draai die deur oop en stap binne. Die maat was nog in die bed. Ek vra toe aan hom in Engels: „Jy is die Kommandant, nie waar nie?"

„Ja," was die antwoord.

„Nouja, wat gaan jy doen, oorgee of veg?"

„Who are you?" kom die vraag.

„I am Maritz. And what are you going to do?"

„Well, if you are Maritz, what the Hell can I do?"

Ek sê toe hy moet die kers opsteek. Terwyl hy besig was daarmee, neem ek sy rewolwer en sporting mauser, wat aan die katel gehang het.

Ek plaas 'n paar man daar op wag, neem die vuurhoutjies en loop om na die Luit. se kamer, stap somaar in, en steek die kers op. Met groot oë kyk hy my verwonderd aan, en toe vra „Who are you?"

„Oh, you will soon find out,' antwoord ek.

Ek vat ook sy rewolwer en geweer by sy kop weg, en sê: „Come round to the Commandants room."

Hy staan op en wil ook somaar sonder skoene loop, maar ek laat hom sy skoene eers aantrek, anders kon hy dalk koue vat.

Die twee is onder 'n sterk wag geplaas, en toe het ons die fort aangeval. Daar is geveg tot ongever elfuur, toe het hulle die witvlag gehys. n Paar van hulle was dood en gewond.

Ons was baie spyt oor die klomp mooi perde wat doodgeskiet is. Hulle het om die fort gestaan. Ons het darem nog 'n klompie goeie perde, saals en gewere geneem.

Terwyl die geveg aan die gang was, kom ek voor die Magistraatskantoor verby. Op die stoep van die huis langsaan staan 'n Afrikaanse meisie en twee jong seuns. Ek vra die seuns waar die Magistraat se huis is, want ek wou die sleutels gehad het.

Die meisie sê: „Don't tell him."

Ek antwoord haar: „Oh, you needn't tell me," spring van my perd af en gryp 'n stuk telegraafpaal wat daar lê, en daarmee stamp ek die deur in.

Later, dieselfde middag sit ek in die straat op 'n blok, toe kom dieselfde nooientjie met twee ander daar aan, om te pleit vir die vier wit ponies van komdt. Roston. Hulle het dan elke middag met die ponies gaan uitry in geselskap van die Kommandant en ander offisiere. Hulle vra toe ook of ek die kommandant en sy twee luitenante sou toelaat om by hulle te kom teedrink.

Ek het gesê: „Ja, met die grootste plesier kan julle hul maar vat; ek het klaar met hulle."

Daar het ek toe die kantien oopgesluit, en die Tommies „free drinks" gegee. Dit was so in hulle smaak want hulle was baie dors. Ook nie te lank nie, of hulle lê die hele straat vol, want hulle het somaar deurmekaar gedrink.

VIII.

## DIE STRYD EN DIE VREDE IN DIE NOORDWESTE.

Weer is ons die Bokveldse berge uit en daar het ons 'n tydlang rond geveg, en toe is ons die Boland in.

Een middag hoor ek van 'n Engelse konvooi, wat van Lambertsbaai uitgetrek het na Clanwilliam. Met 15 man jae ek die konvooi voor, maar die voorste deel was alreeds verby; daar was nog net vier waens agter met vier Tommies. Twee was voor die waens, en ek ja hulle storm en sê hulle moet „Handsup," maar hulle wou nie, en gryp na hulle gewere, om te skiet. Ek was egter klaar met my mauser rewelwer, en voordat hulle kon skiet, het ek elk twee skote gegee. Nou nog sien ek, hoe die een Tommie vooroor stort, en die bloed by mond, neus en ore uitloop.

Ons jae toe die voorste waens agterna, hulle was reeds uitgespan, maar toe ek naby kom sien ek dat daar nog meer Engelse op die duine voor was. My plan was om die waens te vat, maar vóordat ons by die waens kom, was ek tussen die Engelse wat duskant die waens 'n loopgraaf gemaak het.

Die offisier staan op en steek sy stok op, in die mening waarskynlik dat ons Engelse was. Ek steek my sjambok ook op, en ry terug na my manne wat al afgeklim het van hulle perde; maar nog altyd gee ek die teken aan die Engelse Offisier. Ek sê toe aan my manne om op te klim en ons jae toe na 'n huis ongeveer 500 tree daarvandaan. Gelukkig het hulle nie een van ons raak geskiet nie.

Dadelik stuur ek 'n rapport aan my kommando en vroeg die anderdag môre val ons die konvooi aan en neem toe 'n stuk of 15 waens vol gelaai. 'n Paar het ek teruggestuur, die ander het ons aan brand gesteek. By ons was één dood en by die Engelse 'n paar, waaronder Luit. de Kok van Malmesbury.

Intussen het daar uit Transvaal en Vrystaat 'n hele paar kommandos die Kolonie ingekom. By ons het uitgekom Komdt. Jannie Theron, en kapt. Smit (van die Vrystaatse Artillerie). Ek was bly om manne soos Stoffel Schoeman, Joh. van Brummelen, Hickley, Adriaan Standers, Danie Springler, wat saam met komdt. Theron gekom het, by my te hê. Hulle was almal van die ou T.V. Korps, en ek kon hulle toe aanstel as offisiere. Dit het my taak baie vergemaklik, want hulle was almal vertroubare en dappere kêrels, wat hulle spore verdien het onder die onvergeetlike Danie Theron. Later het ook Ben Coetzee saam met Genl. Smuts by ons uitgekom.

My manne was meestal Namakwalanders, Boesmanlanders en Bolanders. Hulle was gehard, kon sware ontberings

verdra, goed skiet en het geweet hoe om 'n perd te versorg. Bo alles was hulle manne wat orde en tug kon handhaaf en geleer het om te gehoorsaam. As ek nie die bekwame offisiere en troue kamerade gehad het nie, sou ek nie kon gedoen het wat die kommando van die weste reggekry het nie.

Van die plaas Bodam waar ons die konvooi geneem het, het ons verder die Boland ingetrek. Langs die see het ons 'n klompie Engelse van Kapt. Melk (van die groot perdeboere, Melk en Coetzee) gevang. Ons het die blokhuis op Velddrif gevat.

In Saldanabaai het 'n paar van ons manne slaags geraak met 'n Engelse oorlogskip. Dit is nie algemeen bekend dat 'n paar Boere ook die Engelse vloot aangeval het nie. Dit was Thys Boonzaaier, P. van Niekerk en enige ander.

Daarna het ons Hopefield en Porterville geneem. Ek wou nog verder intrek, maar ons het toe soveel perde gevat wat ons nie in die Engelse hul hande wou laat val nie, en daar was ook 'n paar gewondes, dat ek verplig gevoel het om terug te draai.

Toe ek op die plas Brandwag in distrik Calvinia kom, breek die masels onder die manne uit en ons was verplig om daar vir 8 dae te lê.

Nog altyd het ek die Engelse van uit Calvinia verwag, en derhalwe die wagte goed uitgeset. Thys Boonzaaier was die middag uitgewees, maar het niks gewaar nie. Ek was onrustig want ek het geweet dat die Engelse rapport gekry het dat my manne siek was, en hulle dus nie sou wag om my daar aan te val nie. Ek neem toe ongeveer 50 man en trek uit in die rigting van Calvinia, om 'n posisie so na aan Calvinia in te neem as moontlik is. Die nag saal ons af op die plaas Rooivloer, en ek sê die wag om my om half vier te roep, maar om 3 uur blaas ek die fluitjie en trek uit. Omtrent twee myl van die plaas af, kyk ons verbaas na die varse spore van perderuiters, waens en kanonne in die pad.

Die Engelse kolonne was verby, en agter ons op weg na die laer, met 'n ander pad!

Dadelik ruk ons om, en dit was nou 'n jaaggallop terug. Ek ry self 'n Namakwalandse perd, 'n swarte met die naam van „Polly". Die dier kon verbasend trippel. Ek druk hom met die spore dat hy moet hardloop maar dit is verniet,—hy sak net platter en platter. Die Veldkornet kom later van agter opgejae en sê ons moes stadig, die burgers kan nie by bly nie, en die perde sak uit.

Ek roep toe vier man uit: Thys Boonzaaier, Rudolph, David de Villiers en Nel, en gee aan Boonzaaier bevel om

so hard as hulle maar kon na die laer te jae, en met die kommando met Sakrivier suid te trek.

Toe Boonzaaier kom waar ons wagte moes wees, vind hy die Engelse daar, en dié skreeu vir hom „Handsup". Boonzaaier sê „alright", en nettoe die Engelsman sy geweer laat sak, druk hy sy perd met die spore en spring die Engelsman onderstebo. Hy jaag deur die Engelse. Van alle kante word op hom geskiet.

De Villiers se perd word doodgeskiet. Hy spring af, gryp sy geweer en hardloop terug, versteek hom in die berge waar hy gebly het totdat hy weer by ons kon aansluit. Rudolph se perd is ook daar doodgeskiet, en hyself in die kuit gekwes, maar hulle dring deur, tot in die laer.

Dadelik word opgesaal en hulle bestorm die vyand. Die Engelse skiet op die Boere, maar sonder ongeval jaag hulle deur. Ons het geen verliese gehad nie. Net twee man wat te siek was om perd te ry,—Vaaljan Nel en Reperk—het in die hande van die vyand geval.

Ek hoor die skietery maar kon nie bra uitmaak wat daar aangaan nie. My plan was om deur die Engelse te storm; maar meteens was alles stil en ek kan nie uitmaak wat aangaan nie. Na 'n rukkie wag sien ons aan die noordekant 'n stofdamp trek, en toe wis ons sommer dat die kommando uit was. Ek was gladnie van plan om my kommando daar in die hande van die Engelse te laat val nie, maar toe die skietery so skielik ophou, kon ek niks anders doen dan om te wag, want ek wis nie waar my manne was nie. My plan was, egter, om sodra dit lig word van buite aan te val.

By my kommando teruggekeer, het ek dadelik gereorganiseer, om 'n groot trek die Kolonie in te maak. Die plan was om by Wellington verby, die berge in te trek na Swellendam se kant toe. Voer het begin skaars word, en ek wou nie Namakwaland intrek nie. Ek het Namakwaland beskou as 'n soort reserwe. My groot doel was om nie slapende honde wakker te maak nie, en sodra ek uit die Boland terugkom 'n inval in Namakwaland te maak met my hele mag, en die Engelse te vang en al die dorpies te vat. Dan sou ek genoeg ammunisie en gewere hê om my kommandos behoorlik uit te rus, en vinnig met die hele mag die Boland in te val.

Hierdie plan het egter nie tot uitvoering gekom nie, want toe daag Asst. Komdt.-generaal Smuts weer daar by my op, en het my planne verander soos ek later sal verduidelik.

Ek het opgetrek en Piquetberg aangeval, Moorreesburg geneem en Darling ook aangeval. (Hier het Veldk. Hildebrand geval. Hy is die republikeinse burger wat die verste suid begrawe lê.) Na die geveg van Vierentwintigriviere het ek teruggeval want ek het toe soveel gewonde mense, perde

en gewere gehad, dat ek verplig was om my kommandos te verdeel. Die een 100 het ek teruggestuur, onder Korp. Piet van der Merwe wat by Elandsvlei by ons aangesluit het, met die gewondes en die perde.

Met die res, 300 in aantal, het ek in die rigting van Ceres getrek. Op die Bokkeveld onderskep ons telegramme waarin ons sien dat Genl. Smuts met 150 man in die rigting van Calvinia trek, en dat sy kommando in 'n heel swak toestand is.

Ek stel toe Komdt. Stoffel Schoeman aan oor my kommando, met die bevel dat hy hom in Namakwaland moes terugtrek. Met 'n patrollie van 8 man ry ek Genl. Smuts tegemoet. Die agste dag ontmoet ek sy kommando. Dit was mense van Komdt. Jaap van Deventer (later Sir Jaap), Komdte. Wynand Malan, Kirsten, twee Pyperse en van Reenen.

Die kommandante was vanplan om Calvinia met ongeveer 150 man aan te val. Die manskappe was moeg, swak gewapen en hulle klere het mesetal uit seildoek bestaan. Perde en wapens was in 'n droewige toestand. Ek maak toe die voorstel dat ons eers liewer Tontelboskolk moes aanval. Dit was 'n groot Engelse perde depot. Daar was ook baie voer. Vat ons Tontelboskolk dan het ons goeie perde en voer. By Calvinia sou ons net 'n klomp Hottentotte kry.

Ek gaan toe vooruit om die plek te verken, terwyl die kommando agterna kom. Ons kom die aand op die plaas Ou Muur. Terwyl ons daar is hardloop 'n Hottentot weg na die Engelse, om te sê dat daar Boere was. Ek het vier van my manskappe gestuur na my kommando, in Boesmanland om versterking en ammunisie.

Voor die volgende môre sien die wag sewe Engelse van Tontelboskolk af aankom. Dadelik laat ek opsaal en die perde in die stal staan. My manskappe laat ek goeie posisies inneem, en terwyl al die plaasmense in die huis moes gaan en ek voor die deur op die stoep gan sit, sodat hulle sou meen dis die boere van die plaas, en na my toe kom.

Op 'n stywe jaaggallop kom die Engelse na die plaas toe aan. Ongelukkig skiet een van my manne ontydig, toe die Engelse so omtrent 200 tree van die huis of was, anders het ek hulle almal daar op die stoep gevang.

Ons vang vier van hulle en met dieselfde ou trippelaar jae ek die ander agterna. Ek skiet een se been af. Twee het ontsnap. Die middag kom Komdt. van Deventer daar (Genl. Smuts had ek toe nog nie ontmoet nie, hy was op 'n ander plaas). Voorbereidsels werd gemaak om dieselfde nag nog Tontelboskolk aan te val. Ek gee toe aan die hand dat Genl. van Deventer van die westelike kant moes aanval, die twee

Pyperse en van Reenen van die Suide en Wynand Malan met my paar man waarby ek was, van die Ooste.

Wynand Malan het die plaas gevat, maar Genl. van Deventer het nie ver gevorder nie. Komdt. van Reenen het ook net tot by die eerste plaas gekom.

Voordat ons uitmekaar gegaan het, het ek aan hulle gesê, dat ons vir ons 'n Hoofkommandant moes kies, wat bevel kan neem en gee, want ons was sewe kommandante bymekaar en elkeen is onafhanklik en ons het die ondervinding dat waar daar nie 'n hoof is nie, word ook niks gedoen nie.

Ek was as Hoofkommandant gekies deur die burgers en kommandante van die noordweste, maar ek wou liewer sien dat hulle iemand anders kies, want Wynand Malan het later gesê, onder my bars dit en oor my ook. Niemand werd gekies nie, en die gevolg was dat hulle agt dae daar rondgeveg —'n mens kan maar sê gelê—en niks uitgerig het nie.

In 'n kraal het 'n klomp perde gestaan net onderkant 'n randjie. Die blokhuise was al op die rand langs gewees. Die huise waar Wynand Malan en ons in was, was omtrent 300 tree vn diae kraal se hek. Al aande sou hulle die perde gaan uithaal. Hulle stuur dan ook 'n paar man, maar sodra die Engelse hulle onder die lood steek, spring hulle om. Die geweervuur was kwaai. Die kraalhek was aan die ooste reg na ons.

Die vierde aand roep ek my staf en met hulle storm ons die kraal en spring agter die muur in. Met 'n mauser rewolwer in my hand stap ek na die hek om dit oop te maak. Dit was 'n hoë klipmuur kraal. Toe ek by die hek kom skreeu die kakie „halt", en meteen skiet hy ook. Hy skiet deur die rewolwer-kolf op die rewolwer gespe, en onder my regterarm in en agter uit. Ek val agteroor op my rug en spartel rond soos 'n hoender wat die kop van afgekap is. Joubertjie skreeu toe „Oom Manie is geskiet"!

Toe ek val, skreeu ek: „Skiet dat dit bars, kêrels"!

Later kom ek op, wil my rewolwer, wat aan 'n tou om my nek gehang het, met die regterhand vat maar die hand wou nie vat nie. Met die linkerhand vang ek die rewolwer en sit dit in my regterhand, sit ook die vinger aan die trekker en skiet al tien skote in die hek af, en ook die wag plat. Met die gespook en gespartel het die hek oopgekom en die perde bars daar uit.

Ons is terug, huistoe. 'n Paar man word op wag uitgesit, van Komdt. Louw se mense. Die een sê toe nee hy kon nie daar wagstaan nie, want hy ly aan 'n ongeneeslike kwaal. Nadat ek hom 'n paar rapse met die sjambok gegee het, was sy kwaal evenwel genees.

By die huis het mej. Bettie vn der Merwe my 'n goeie dop brandewyn ingegee, en toe voel ek sommer weer sterk. My wond is skoongemaak en verbind, en ek is dadelik weer op die perd, en terug na Ou Muur, waar die Engelse dokter my verpleeg het.

Die volgende dag is ek per kar, wat ek by Ou Muur gevat het, na Komdt. Pyper se posisie gegaan. Tot my nie geringe verbasing moes ek sien hoe helder oordag die Hottentotte afkom na die water toe. Was daar goeie orde op Tontelboskolk, dan moes die Engelse die derde dag al oorgegee het, want hulle het geen kos of water in die forte gehad nie. 'n Aanval het hulle nie verwag nie.

Dit is egter die ongeluk in ons ganse volkslewe. Niemand is verantwoordelik vir wat daar gedaan word nie. Dit was oorsaak dat ons tot hiertoe soveel verloor het. Dit is ook die oorsaak van al die nasionale armoede, ellende en verdeeldheid, wat ons aan alle kante aanskou.

Van Komdt. Pypers is ek terug na my kommando, in Namakwaland. Genl. Smuts het my toe aangestel, as Veggeneraal. Voordat ek die telegram van Genl. Smuts gekry het was dit my plan om al die kommandos bymekaar te maak, en so goed te organiseer as moontlik, om Namakwaland in te val, die dorpies daar te vat en dan die burgers in Namakwaland en Boesmanland op te kommandeer en met 'n sterk mag die Boland in te val.

Met ongeveer 100 man by my onder Komdt. Kampfer, gaan ek toe vooruit. Met 8 man gaan ek oor die Kamiesberge, en gee Komdt. Kampfer bevel om stadig aan te kom. Die aand kom ek op 'n plaas Koerlandskloof, en twee rapporte van Komdt. Schoeman bereik my die nag daar. Die Engelse was vanplan om uit te trek met 'n konvooi na Garies.

Ek laat toe twee van my manne agter op Koerlandskloof om aan Komdt. Kapfer te sê hoe hy moes trek, en aangesien my rewolwer stukkend geskiet was, neem ek Apie van Niekerk se geweer met een patroonband. Dit was baie gevaarlik in die berge, oral was daar Hottentotte.

## IX.

## LELIEFONTEIN, SPRINGBOK EN CONCORDIA.

Omtrent twaalf myl van Koerlandskloof was 'n sendingstasie, Leliefontein. Die pad gaan ongeveer 'n myl van die stasie verby. Toe ek by die stasie verbyry sê ek aan my sekretaris, Hendrik Nel, dat hy na die stasie moes ry en 'n proklamasie daar aanplak, om aan die Hottentotte te verduidelik dat ons niks aan hulle sou doen nie, as hulle hul rustig hou. Maar toe Nel wegry dag ek, as ek self ry sou dit miskien beter wees. Toe ons by die stasie kom, doop daar so'n lang baster my tegemoet en groet my ewe beleefd. Ek sê toe aan hom waar ek heengaan, en dat ek graag met die volk wou praat. Hy sê: „Nouja, dan moet meneer maar dar in die ringmuur ingaan". Ek antwoord, egter, dat ek nie in die ringmuur wou ingaan nie, maar liewer voor die kerk sou staan. Ons klim toe van ons perde af, voor die kerk, en staan by ons perde. Omtrent 'n 40 Hottentotte kom so om ons staan. Barnabas Links, die Hottentot korporaal, maak ook sy verskyning. Hy het 'n lang kierie en leun so agteroor op die kierie terwyl hy ewe parmantig hom laat hoor. Ek het hulle altyd goed behandel en wou vrede hou met die Hotnots, maar hy bly ewe parmantig. Hy vra my bars: „Wat soek julle hier? Dis mos nie hier oorlog nie". Eers praat ek mooi, maar ek word toe so stadigaan vies vir die ou, en sê hom dat ek hom sou sê wat ek daar soek, en dat hy nou maar moes stilbly.

Ek laat toe die proklamasie voorlees, maar net toe ons kom waar dit sê, hulle mag nie diens doen vir die Engelse koning nie, sê Barnabas Links:

„Jou moerskont, dis mos my regering dié" en meteen haal hy my met die kierie oor die kop.

Die Hotnots storm ons daarop en val ons toe aan. Ek skreeu: „Kêrels, grypjulle gewere"! Maar die perde skrik en spring by ons verby. Ons kry daarom vier gewere in die hande, en twee van die manne hardloop uit, (dit was Izak Booysen en Wouter van der Merwe). Wouter word deur die Hotnots gevang en hulle wil hom keelaf sny. Booysen had sy geweer by hom en skiet die Hotnot bo van van der Merwe af. In my geweer, wat ek die môre by my had, het ek vyf patrone in die magasyn gedruk, en een in die loop sodat ek net die steek agter kon uittrek, maar met die verbyspring van die perde, het ek nie my geweer in hande gekry nie. Toe die Hottentote my pak, spring ek uit onder hulle, trek die steek uit en skiet, maar daar was geen patroon in die loop nie! Die Hottentots pak my weer, en ek het net my werk gehad om op my voete te bly, want hulle slaan en skop my

dat dit 'n naarheid was. Ek kry egter die kans om die magasyn oop te maak en te laai, waarop ek weer onder hulle uitgespring en geskiet het. Ek tref twee in één skoot, Barnabas Links skrams deur die kop, en die ander 'n kopskoot.

Die Hotnots had Piet de Wet vas teen die kerkmuur, en hy skreeu net om hulp. Ek skiet toe weer twee in een skoot plat, en Piet Joubert (Joubertjie) het met sy rewolwer ook twee neergeskiet, waarop die Hotnots die hasepad kies.

John de Klerk en Joubertjie het hulle perde gehou, en ek stuur de Klerk na Komdt. Kampfer om versterking. Joubertjie moes uitjae en ons perde vang.

Toe die twee uitjae spring die gewapende Hottentotte agter die ringmuur op, en skreeu: „vang die Boere". Die voorste een skiet ek plat en hulle spring om. Een Hotnot wat by my agter die muur gestaan het skiet vlak voor my gesig verby, maar voordat hy weer klaar was skiet ek hom deur die rug en toe ek oor die muur kyk sien ek eers hoeveel gewapende Hottentotte daar in die ringmuur was. Hulle plan was om ons in één sarsie af te maai sodra ons daarinkom.

Goeie raad was duur, en ek het die wêreld bekyk. Eers wou ek die kerk in, maar daar sou ons vas wees, en toe dink ek ook aan Piet Retief, en sien reeds hoe ons toutjies aan die draad hang.

Ek sê toe vir die kêrels by my, dat hulle moes uithardloop na 'n koppie so omtrent 400 tree daarvandaan, en as hulle daar was moes hulle die Hotnots skiet, sodat ek kan uithardloop. Hulle spring weg en die Hotnots skiet hulle toe onder die stof, maar nie een raak nie. Toe hulle in die koppie was, toe spring ek weg maar kon die koppie nie haal nie. ek was te moeg. Die geveg met die gespuies het my gedaan gemaak, en nou fluit my keel soos 'n os wat swaar trek. Die wond onder my arm is ook in die gestoei oopgeskeur. Na 'n rukkie rus het ek weer opgespring en daarom die koppie bereik. Die Hotnots wou ons weer voorkeer, maar Joubertjie het hulle gelukkig terug geskiet. Joubertjie het ook van ons perde in hande gekry, en ons het veilig uitgekom.

Dieselfde aand het die kommando aangekom. Thys Boonzaaier was die eerste by, en toe hy by my kom sê hy: „Ek het jou gesê, die Hotnots sny nog jou kop af", omdat ek hom altyd gekeer het as hy die Hotnots wou aanval.

Dieselfde nag het ek ook aan Komdt. Schoeman 'n rapport gestuur om dadelik te kom. Hy kon ongelukkig nie die pad regkry nie, dit was te donker.

Die volgende dag, vroeg het ons die Hotnots aangeval, ek op my vosbles „Venus, en die manne tevoet. Die Hotnots wou nog teenstand bied, maar dit was te vergeefs. Dit het

te gou gegaan. Die eerste môre het ons 8 en die volgende dag 30 doodgeskiet.

Volgens Kol. Denys Reitz se boek moet ek vreeslik wreed gewees het met die geveg. Hy sê, toe hy en genl. Smuts daar gekom het, het daar nog 30 Hotnots tussen die klippe gelê met hulle gewere, dat genl. Smuts soheentoe geloop het, en net sy kop geskud toe hy terugkom, want, soos hy genl. Smuts ken sou die so'n wreedheid gladnie goedgekeur het nie.

Volgens Reitz sou genl. Smuts, dit eerder goedgekeur het as hy ons lyke daar gesien had. Ek kan hulle die versekering gee, dat ons dié dag daar voor die kerk hard moes veg vir ons lewens en as die Hotnots die oorhand gekry het, het hulle ons wreed verhoom. Kort tevore het hulle nog twee burgers gevang en op wreedaardige wyse vermoor. Hulle het die monde vol sand gestop en met stokke in die kele afgsetamp.

Dieselfde môre met dei geveg op Leliefontein, nadat die Hotnots ons daar angeval het, het Barnabas Links daar gewond gelê, en ek kon hom doodgeskiet het, want hy het die dood verdien, hy wou my en my manne vermoor. Genl. Smuts sou hom, as hy in ons posisie was, seker geskiet het. Die volgende môre, nadat ons hulle aangeval het, het ons al die gewonde Hotnots, waaronder Barnabas Links, op 'n kar gelaai en na Garies gestuur. Bevel is toe aan die ander Hotnots gegee, om die dooie volk te begrawe.

'n Paar dae na die Leliefontein geveg kry ek 'n rapport van Genl. Smuts, waarin hy my sê dat ek moes opkom om Calvinia distrik te beskerm ; hy self wou die Boland inval.

Ek gaan toe en ontmoet Genl. Smuts op die plaas Alties, naby Vanrynsdorp ; en het dit aan hom duidelik gemaak dat dit vir my en my kommando onmoontlik was om in Calvinia te bly. Daar is nie voer nie, en die wat daar is moet ons so bewaar dat as ons moet terugval ons iets het. Genl. Smuts sê toe darop hy wil nie meer terugval nie, maar in die Boland bly.

Ek het hom gesê dat dit onmoontlik was. Die kommando was te groot en die wêreld te nou. Ook was dit die reentyd, en gou-gou sou die Engelse ons teen die vol riviere vaskeer. Verter vertel ek hom toe van my plan om eers die kommando 'n bietjie te versterk, Namakwaland in te trek, die dorpies te neem en sodoende genoeg gewere en ammunisie bekom om later die Boland in te trek met 'n sterk mag wat hom snel kan beweeg.

Eers wou Genl. Smuts nie daarvan hoor nie, maar hy het tog later ingestem, maar net gedeeltelik. Hy wou net 'n gedeeltetjie van die kommandos neem, en hoe ek ook al pleit

en hom daarop wys, dat dit niks sal help om met 'n klein klompie burgers Namakwaland in te trek nie, hy het by sy voorneme gebly.

Ons het toe darem ooreengekom dat genl. van Deventer, komdt. Ben Bouwer en genl. Smuts Namakwaland sou intrek. Ek gee hulle daarop die volgende plan aan die hand ;—ek sou vooruit gaan en sorg vir perde en voer vir hulle, en ook aan die optrekkende kommando voer en perde tegemoet stuur, en genl. Smuts en die ander moes dan sorg dat hulle op sekere datum op die Kamiesberge is.

Ons het geweet dat die Engelse vanplan was om 'n konfooi van Springbok na Garies te stuur. Met 'n patrollie sou ek dan na Springbok gaan, en die storie versprei dat die kommandos terugtrek op die Kamiesberge. Ek was daar seker van, dat die Engelse dan sou uitkom, en ons kon hulle maklik vang. Om dan die dorpies te neem sou baie maklik wees, en kry ons dit reg, het ons die hele Namakwaland vir onsself.

Alles het goed gegaan. Die Engelse het mooi uitgekom. Ek het aan die kommandos perde en voer gestuur. Genl. Smuts, Ben Bouwer en van Deventer se kommando was egter nie op tyd nie, en my kommando was te swak om die Engelse te vang of vas te keer. Na die tweede dag se geveg het die Engelse ook teruggevlug na Garies. 'n Paar dae later het genl. Smuts daar aangekom, nadat ek hulle laat weet het dat hulle moes opkom.

Ons het toe besluit om Springbok aan te val. Genl. Smuts sou die fort aan die noordekant vat, genl. van Deventer die fort aan die westekant en ek die in die dorp.

Genl. van Deventer het sy fort gou gevat. Die een in die dorp het ek eers gevat na 'n geveg wat geduur het tot die aand om elfuur. Genl. Smuts moes veg tot die volgende môre voordat hy sy fort kon inneem.

Die môre vroeg, voor sonop, kom ek om 'n hoek, en daar sit Denys Reitz plat in die winkel se deur, met 'n blik konfyt, besig om dit met sy mes te eet. Ek vra hom of dit lekker was, en hy sê „lekker lê hier". Toe was hy nog Denys Reitz „van hier"). Denys was maar so'n traak my nie" maar dapper.

Die volgende dag is 'n patrollie van 28 man onder genl. Smuts gegaan om Concordia te verken. Die patrollie het bestaan uit genl. Smuts, komdt. Ben Bouwer, komdt. Kirsten, Attie Roos, Robert de Kersauson, die Fransman, veldk. van Brummelen, Denys Reitz, Joubertjie, veldk. Ben Coetzee, de Waal, myself en enige ander.

Toe ons van Springbok wegry sê ek aan genl. Smuts:

„Vandag gaan ons die Engelse vang!"
„Hoe weet jy?" vra hy.
„Ek het dit gedroom" antwoord ek hom.

„Toe, ou Koos die dromer" sê hy, doelende op genl. Koos de la Rey.

„Ek wed jou één pond teen honderd generaal", was my antwoord, „ons gaan hulle vang",

Ons het gery tot op 'n rand naby Concordia. Terwyl ons daar sit, sê ek aan genl. Smuts dat ons 'n witvlag moes instuur en die Engelse sou oorgee. Hy wou eers nie, maar later stuur ons die witvlag in, met Denys Reitz en Robert die Fransman. Hulle kom terug, en saam met hulle kom die kommandant van die Engelse, en gee oor.

Die volgende dag is ons na O'okiep om die posisie te verken. My voorstel was om die dorpie dieselfde aand te storm, hulle weet ons het die ander gevat en weet nie hoe sterk ons is nie. Ek het gemeen ons moes al die forte dié aand nog vat. Genl. Smuts wou egter nie. Hy wou hê komdt Sshoeman moes dié aand een fort neem, en komdt. Bouwer die volgende aand 'n ander.

Genl. Smuts wou ook eienaardiglik nie hê dat komdt, Schoeman en ek saam met ons manne moes ingaan nie. Ek het egter nooit my manne alleen vooruit gestuur en self agtergebly nie. Toe ons die eerste blokhuise vat, wou genl. Smuts nie hê dat ons moes vorentoe gaan nie; ons moes by hom bly, 1,000 tree agter die gevegsfront, en net die burgers moes vooruit. My ondervinding was dat, as ek saam met my burgers veg, ek nie manne verloor nie, en die geveg gou afhandel. Dit het ek hom gesê. Toe die laaste blokhuis die aand aangeval word, moes ek ook by genl. Smuts bly sit. Komdt. Schoeman het die eerste aand self gegaan en die blokhuise gevat.

Die burgers kon die blokhuise die tweede aand ook nie vat nie, en toe hulle weer kom bomme haal sê ek aan genl. Smuts, die laaste vyf bomme gaan ek self gooi. Onder by die fort trek ek my baadjie uit en laat veldk. van Brummerlen kyk waar ek gooi. Toe ek die laaste bom gooi bars dit gelukkig net bo-op die fort, en die Tommies gee 'n benoude gil daaronder.

Dit is seker hier waar kol. Reitz bedoel dat ek op 'n man se rug gestaan het om die "5 lbs. bomme" te gooi. Dit was nie 5 lb. bomme nie. Die bomme was gemaak in stroopblikkies of ander klein blikkies wat ons met dinamiet gevul het en 'n lont daarin, van omtrent een pond gewig. Die blik word weer toegesoldeer. Maar ons ongemak met dié fort was dat die dak rond afloop en die bom gegooi

moes word sodat dit bars sodra dit val, anders rol dit weer daaraf.

By die fort het ons ook menige grappies gehad, met veldk. Ben Coetzee en "Piet Mof" (de Villiers) aan die eenkant en die Tommies aan die ander.

"Tommie, give us a song"! roep die een. Dan skreeu iemand van die ander kant weer: "Oh, the parrot is locked up and can't sing."

Blokhuise was gewoonlik bo-op die koppe gebou, en dit was dus baie maklik vir ons om onder so'n blokhuis in te hardloop. Op 'n distansie was ek goeie maats met die Engelse, en as die geleentheid hom voordoen het hulle ons altyd n fles whisky gegee, met die beste komplimente en ook as ons trek en kom by 'n plaas verby, dan word die whisky agtergelaat met komplimente van hulle.

So goedgesind was ons teenoor mekaar dat ons 'n voetbal wedstryd gereel het. Vir dié dag sou ons wapenstilstand hou en 'n voetbal wedstryd op Concordia speel. Van die wedstryd het egter niks gekom nie.

Daar kom toe op hierdie stadium, ongeveer April, 'n telegram aan genl. Smuts, dat hy dadelik na Vereeniging moes gaan vir die vredesonderhandelinge.

Die middag na die ontvangs daarvan, kom genl. Smuts by my en vra my:

„Ou Manie, sien jy kans om jou kommando bymekaar te hou—want al maak Transvaal en die Vrystaat vrede kan ons nog verder veg"?

My antwoord was: „Ja, generaal, elke man".

Dié aand het ons 'n vergadering van die kommando gehou, en daar het genl. Smuts gesê, dat hy gaan om vrede te maak, maar as hy terugkom en sê dis oorlog, dan hoop hy die burgers sou net so tevrede wees, want al maak Transvaal en die Vrystaat vrede kan ons nog veg.

Die manne het éénparig hoera geskreeu!

Generaal Smuts is daar weg na Port Nolloth, om per boot by die Kaap om te gaan. Denys Reitz en genl. Smuts se swaer, Tottie Krige, het hy saam met hom geneem.

Na sy vertrek het ons nog meer geveg en planne beraam om die myne op te blaas. Ek het twee goederewaens vol dinamiet gelaai en ingestuur na O'okiep. Gelukkig het dit nie ontplof nie—gelukkig want dit was teen die einde van die oorlog, en sou 'n ramp sonder weerga of wins gewees het.

Tyding het onderwyl gekom, dat daar 'n wapenstilstand

gesluit was, en ons het opgetrek in die rigting Calvinia, met die kommandos, om daar op die terugkeer van genl. Smuts te wag. Met die terugkom van Genl. Smuts het hy ons gesê „daar is vrede gemaak, en ons moet die wapens neerlê."

Toe genl. Smuts terugkom was ons kommando op Soetrivier, 15 myl wes van Calvinia. Ek was op Matjesfontein, die aangrensende plaas. Omtrent 9 uur die aand kry ek 'n briefie van genl. Smuts, dat vrede gesluit is en ons die wapens moes neerlê. Ek o.a. besluit toe daar en dan om ons wapens nie vir die duiwel sou neerlê nie. Toe ek by hom op Soetwater kom, het ek hom gesê ek gaan nie wapens neerlê nie. Hy roep my toe eenkant, en sê ek moes nie so praat nie, want dit sou net moeilikheid veroorsaak; die burgers sou dan ook nie hul wapens wil neerlê nie. Ek sê hom toe dat ek net namens myself praat, en vra wat die voorwaardes van die vrede was. Dat die burgers hul wapens moes neerlê en dat hulle al hul privaat eiendom sou behou en huistoe kon gaan, nadat hulle 'n deklarasie geteken het, was sowat die sakelike inhoud.

Japie Neser het daar in genl. Smuts se gesig gesê: „Jy het ons verraai"!

My kommandos het ek toe na die dorpe geneem en laat oorgee, op die voorwaardes van genl. Smuts, en toe ek in Europa was ontvang ek 'n brief van Piet de Wet, waarin hy soveel tekenne gee dat ek hulle verraai en belieg het, dat hulle nog 3-4 maande in kampe moes bly en deur Hotnots opgepas, getempteer, en baie gemeen behandel werd. Die Hotnots het ook nog hul privaat eiendom op die plase gaan vat.

President Steyn het kort na die vrede van Vereeniging gesê:

„De onafhanklikheid prijs te geven was mij ondenkbaar, maar toch voelde ik het meest de in de steek lating van die Kolonialers die zich bij ons hadden aangesloten. Want hulle zal moeten boeten. Wij kunnen het vouwen zoals wij willen, maar van het feit, dat de Kolonialers in de steek werden gelaten, komt men niet weg! En als ik van één ding overtuigd ben, dan is het dat, als men al de andere voorwaarden liever had laten staan, en slechts op de éne nl. de amnestie had gestaan, dan hadden wij dat verkregen."

# IN EUROPA, OP MADAGASKAR EN MET JACQUES LE BAUDY.

Soos gesê werd, wou ek nie my wapens aflê nie, en is toe deur na Duits Suidwes-Afrika, en na Swakopmund. Van daar is ek per Duitse skip langs die weskus op en na Hamburg. Ons was 'n hele paar offisiere op die skip o.a. Komdt. Lategan, Komdt. Louis Wessels, Komdt. Japie Neser, Komdt. Conroy, Veldk. Van Brummelen, Robert de Kersauson, die Fransman, Muller en Andries de Wet van Doornside.

Ek is nie eintlik met 'n bepaalde doel na Europa nie. Waar sou ek egter anders heengaan? My wapens neerlê wou ek nie, nie vir 'n Engelsman nie, en ek wou ook nie onder hom bly nie. In Duitswes het ek nie kans gesien om te bly nie. Jou buurman is 'n afgedankte ou soldaat, met 'n meid-vrou, en onder die Duitse militêre-stelsel was dit maar moeilik om mee klaar te kom.

Oral in Duitswes is ons baie goed ontvang. In Windhoek was ek tuis by mnr. Gustav Volgt, en werd uitgenooi om by die offisiere in die Casino te eet. Op Okahandja was ek tuis by mnr. Albert Voigt.

Die Boere het 'n groot naam en 'n goeie naam by die Duitsers verwerf. Op die skip was ook die Duitse Goewerneur von Leutwein, en met hom het ons baie gesels oor die toekoms. Hulle was almal verwonderd oor die dapper klompie Boere.

By die Kameroen aan die Weskus het ek die koors gekry en was verplig om in Southampton af te stap, want die seereis kon ek nie verder verdra nie. Robert, Andries de Wet, van Brummelen en ek moes agterbly.

Dit was ongeveer Augustus en baie koud, en ons was verplig om weer die ou kakie klere aan te trek, en oral op die stasies vra die vroue en meisies vir ons of ons nie dié of daardie een ken nie, en was hulle nie verwonder om te hoor dat ons Boere en nie Engels was nie.

Van Southampton is ons na Dover en vandaar met 'n Belgiese boot na Ostende. By ons aankoms die aand is ons deur die Belge ontvang met 'n erewag. Die aand nog is ons deur na Brussels, en die anderdagmore was die koerante vol van die Boere, en dat ons êrens in 'n hotel tuis was. Gou was die straat van hoek tot hoek volgepak, en mens hoor net skreeu: „Lewe die Boere"!

Ons wou toe vir ons laat klere maak, maar kon moeilik deur die menigte op straat heen kom.

Van Brussel is ek eers na Parys en vandaar na Duitsland. Met die ontvangs van genls. Botha, de la Rey, en de Wet in Berlyn was ek die aand op die eetmaal teenwoordig. Na die ete het genl. de Wet my in die kamer geroep en vir my uitgevra oor ons toestand voor die vrede in die Kaapkolonie.

Ek het hom gesê ons toestand was baie goed, en dat genl. Smuts, voordat hy weg is van ons, aan my gevra het of ek kans sien om my kommando bymekaar te hou, want al maak Transvaal en Vrystaat vrede, kan ons nog veg, en dat ek hom gesê het, „ja, elke man". Genl. de Wet was kwaad, en sê toe met hierdie woorde: „Jan Smuts het ons verraai"!

Genl. de Wet vertel toe hoe genl. Smuts aan hom gesê het, dat hy klompies burgers bymekaar gekry het wat daar rondgevlug het, en dat hy (genl. Smuts) hulle so goed as hy kon georganiseer had, maar dat daar geen hoop in die Kaap Kolonie was nie.

Ek is weer terug na Parys. Robert de Kersauson moes nog sy konskripsie diens uitdien in Frankryk, maar omdat hy in Afrika geveg het, en die Boere gehelp het, het hulle hom vermindering daarvan toegestaan.

Van Brummelen en ek is na ses maande na Madagaskar en Robert is saam om ons daar behulpsaam te wees. Ons het gaan kyk hoe die land lyk en of 'n mens daar nie 'n bestaan kon maak nie.

Ses maande lank het ons die land deurreis, maar dit is ongesond.Vier uit die ses maande was ek met koors in die bed. Die land self kan met die inboorlinge ontwikkel word maar nie vir nie-Europeane met 'n gesin is dit onmoontlik om daar te woon. Saam met ons was Sersjant Jan van Zyl met sy vrou en dogtertjie, Oosthuizen, Denys Reitz en sy broer.

Na ses maande is ons weer terug na Frankryk. Met my aankoms in Parys kry ek 'n telegram van 'n sekere Mnr. Jack le Baudy, van den Haag, dat ek hom dadelik moes kom sien. Jacques le Baudy was 'n Franse miljoenêr; sy vader het sy geld in die suikerhandel gemaak. Hy was egter nie tevrede met sy suikerfabrieke nie. Met sy baie geld wou hy iets meer gehad het, en meer gewees het. Hy koop toe vir hom twee skepe en seil na die Afrikaanse Weskus, en stap daar aan wal en wou die Sahara proklameer as sy koninkryk, met homself as keiser. Die inboorlinge het van die matrose gevang en die „Empereur" het ter nouernood die skip gehaal. 'n Paar van die matrose het in die slag gebly. Die „Empereur" kon nie weer terug na Parys nie, want die Franse regering wou hom

arresteer. Die Regering het ook sy eiendomme in Frankryk konfiskeer weens die onwettige daad wat hy gepleeg het, nl. om Franse onderdane in die moeilikheid te bring.

Wel, ek gaan toe die „Empereur" in Den Haag sien, en vind hom in 'n pragtige paleis. Die bediendes was in blou livrei, met goud geborduur, aangetrek. Mnr. le Baudy wou my toe aanstel as sy Hoof oor vier skepe wat hy wou koop. Gewere, ammunisie, bemanning alles wat ek wou hê moes ek net kry, en as alles agtermekaar is, dan moet ek die Weskus van die Sahara aanval en vat. En moet dan sy vlag daar plant.

Ek het ewenwel gemeen dat dit maar sleg sou gaan. Ek sien kan om op die land te veg, het ek gesê, maar van water het ek geen kennis nie, en onder welke vlag moes die skepe seil? Hy antwoord, natuurlik sy eie vlag. Ek sê hom toe niemand sal weet wie die „Empereur" van die Sahara is nie, maar gee aan die hand dat hy liewer vir hom 'n eiland moes koop, onder beskerming van een of ander internasionale vlag en dan sien of hy nie daar „Empereur" kon word nie.

Ek is weer terug na Parys.

Een aand was ek daar op 'n eetmaal, waar die Russiese ambassadeur ook teenwoordig was. Hy het my aangebied om na Rusland te gaan, die Rusisese Regering sou my op staatskoste 'n volledige militêre opleiding gee, en daarna 'n goeie aanstelling in die Russiese leër.

Ek het nie kans gesien daartoe nie en aan hom gesê: „Nee, ek hoor dat julle sommer onskuldige mense vang en doodskiet"! Ek het destyds nie geweet dat dit Jode was wat die moeilikheid veroorsaak het nie. As ek dit geweet had sou ek sekerlik die aanbod aangeneem het.

Nadat ek nog 'n tydjie in Europa vertoef het, is ek terug na Suid-Afrika.

## XI.
## TERUG IN TRANSVAAL.

---

Terug in Suid-Afrika het ek vir my 'n plaas gehuur, „Agter Paarl", waar ek geboer en met perde gespekuleer het. Met die opstand in Duitswes-Afrika, kry ek 'n telegram van die Konsul-genl. von Lindiquist, Kaapstad, waarin hy my vra of ek nie die transport in Duitswes wil organiseer nie. Ek het die organisasie vir ses maande aangeneem. Die kontrant was £15 per maand vir 'n kondukteur, £2-10-0 vir touleiers en £5 per maand vir drywers.

Nadat ek met die volk in Swakopmund aangekom het, het ek baie sonde en ergernis gehad. Die Duitse soldaat, rou uit Duitsland, het gemeen alle swartgoed is vyande en moet doodgemaak word,—daarvoor het hulle uitgekom, soos die geval was met die Engelse soldaat, wat ook wysgemaak was ons is barbare, en moet uitgeroei word.

Een aand was daar 'n valse alarm. Een van die volk het uit die tent gekom en toe hulle hom „halt", skrik hy en hardloop terug in die tent. Die soldaat agter hom aan en skiet dat dit 'n naarehid is. Hulle het my voormankaffer doodgeskiet. Dit was lank voordat ons die affêre tot stilstand kon bring.

Die soldaat was baie rou, en het glad nie verstaan om met diere te werk nie, veral nie met die Afrikaanse muil. In die kraal was daar omtrent 'n duisend muile van alle kante en lande. Op 'n goeie dag kom 'n luitenant met sy artilleriste daar aan ; elke soldaat het 'n toom en 'n tuig. Hulle is ook somaar tussen die muile in, en dit was nie lank nie of hulle moes meer as die helfte van die soldate wegdra hospitaal-toe, soos die muile hulle skop. Dies wat hulle 'n toom of 'n tuig aangekry het, is die sandduine in en ons het hulle nooit weer gesien nie.

Ek gaan toe na die offisier en sê hom ek sal vir hom 'n span muile inspan. Ewe bars vra hy of die volk dit dan beter kon doen as sy soldate en Duitse offisiere ? Ek sê toe : „nee, ek weet nie of ons dit beter kon doen nie, maar ons Afrikaners ken en verstaan daarom ons Afrikaanse muile.

Ek vat toe 'n paar Bolandse volk, en gooi 'n span tuie voor die kanon reg. Ons neem die tooms en halters, en nie te lank nie of ons het 'n span blou muile uitgekeer en, een, twee, drie is hulle in die tuig. Die volk is op die muile en maak so'n draai. Maar toe hulle stilhou voor die kraal, gee die soldate die volk nie eers kans om af te klim nie, hulle ruk hul somaar bo van die muile af, en toe begin die sirkus opnuut.

Die opstand het die Duitse Regering baie geld gekos, en dit was werklik nie nodig nie. Dit was alles te wijte aan min kennis van die land, en hardkoppigheid.

Destyds het die Duitse offisier gedink dat 'n mens begin maar by 'n luitenant. Wat 'n Duitse offisier nie weet nie was nie die moeite werd om te weet nie. 'n Duitse soldaat was soos majoor Francke gesê het aan 'n soldaat wat hom kom sien het oor die toestand van die kos: „julle is niks en nogmaals niks, en dan gaan daar eeue verby en dan is julle nog niks." Dit was die verhouding tussen soldaat en offisier. Die eeu het gelukkig verbygegaan en vandag is die Duitse soldaat en arbeider daarom ook iets in Duitsland.

Die nasies het opgeklim tot die hoogste punt van beskawing, en toe weer verval dat hulle niks is nie. Sodra die indiwidu niks is, word hulle bekrompe; en gee mens hulle alle vryheid sal daar geen regering bestaanbaar wees nie, en dit is weer agteruitgang op ander manier. Dit skyn of die indiwidu net sekere regte mag kry, maar om dié regte vas te stel is die moeilikheid. As ons die opkoms en verval van die volke bestudeer, sal ons vind dat daar altoos en oral 'n sekere seksie is wat verantwoordelik was vir die ondermyning van die volksbestaan, en hierdie seksie is meestal die Jood met sy geslepe planne, soos ek weldra sal aantoon.

So het dit met die Duitser gegaan, hy was niks. Nogtans kon die Duitser alle voorkeur kry (in sy land... soos 'n ou Boer wat hoog aangeskrewe gestaan het by die Duitsers, vir my gesê het. Hy gaan na die Duitse magistraat en wou 'n plaas koop. Die magistraat antwoord hom,—„maar jy kan geen grond koop nie, jy is nie 'n Duitse onderdaan nie". „Ja", sê die Boer, „maar ek wil Duitse onderdaan word". „Nee, sê die magistraat, „Jy kan nie Duitse onderdaan word nie, want jy is nie 'n grondbesitter nie". Dit is eg Duits. Aan die eenkant is dit ook reg, die burger van die land behoort voorkeur te kry en nie soos dit hier by ons gaan nie. Die burger wat vir sy land geveg het,—dit kom vandag nie meer daarop aan aan watter kant hy geveg het nie,—behoort die voorkeur te kry. Maar wat gebeur? Denk maar aan hulle wat vir die behoud van klein nasies die Wêreldoorlog geveg het; Toe hulle terugkom, moes hulle op die straat gaan werk, terwyl die parasiete wat in tyd van oorlog floreer die vettigheid van die land verteer.

Na die opstand in Duitswes is ek na Transvaal. En nadat ek 'n paar dae in Pretoria deurgebring had, het hulle my gearresteer. Ek kon die eed van getrouheid aan die Koning aflê en daar bly, maar ek wou nie. Op borgtog van £250 kon ek gaan. Ek het maar £80 by my gehad. Verskillende manne wou vir my borgstaan, o.a. Genl. Beyers, maar die

owerheid wou nie. 'n Speurder het my die heeldag agtervolg, en nadat alles die aand gesluit was, my gevang, sodat ek g'n geld kon kry nie. Die kontant geld moes gedeponeer word. Die nag het ek deurgebring in 'n kaffer-sel in die tronk. Daar kom 'n offisier na my en sê, hulle kan die borg nie kry nie, en „you better make yourself comfortable". Ek sê „comfortable in this dirty hole of yours". „Well", sê die offisier, „if you don't I'll turn the light down". „You can turn hell down, for all I care", het ek geantwoord.

Die volgende môre toe ek uitkom loop die luise soos skape oor my. Ek het voorgekom, en genl. Beyers het my verdedig. Die Magistraat wou hê ek moes die eed van getrouheid aflê of die land binne 24 uur verlaat. Ek is weer terug na die Kaapkolonie.

Toe die Volksregering aan die bewind gekom het, is ek terug na die Transvaal. Ek het toe in die distrik Ventersburg, in die Vrystaat, gaan boer, waar ek met Emma Nel getroud is. My vrou het ek die eerste maal gesien toe sy omtrent 3 jaar oud was, en ek omtrent 15 jaar. Dit was 'n Sondagmiddag by by oom, aan Vaalrivier, by Warrenton. Haar ouers, Piet en Sannie Nel, en sy het daar aangekom om te kuier en ek was op 'n kuiertjie by my oom. Die middag toe hulle afstap na die pont, loop sy aan haar ma se hand en daar neem ek voor, dat ek nooit met 'n ander meisies as met haar sou trou nie. My planne het nooit verander nie, en ek was ook nog nooit spyt gewees van my besluit nie.

In 1912 is ek deur genl. Smuts aangestel as hoof van die Spesiale Polisie te Piet Retief, en 'n rukkie daarna as Kommandant van die Suid-Afrikaanse Polisie.

Genl. Kemp het ook in Piet Retief geboer, hy was na Pretoria, waar hy Genl. Smuts gesien het en dié het aan hom vertel dat hulle 'n Verdedigingsmag gaan oprig en dat hy, Genl. Smuts, ons wil aanstel as Offisiere. Toe sê ek: „Jan, dis ons kans dâardie, die eerste die beste kans".

'n Tyd daarna kry ek 'n telegram van genl. Smuts waarin hy my 'n offisiersskap aanbied op voorwaarde dat ek 'n militêre kursus in Bloemfontein deurloop. Ek het die aanbod aangeneem.

In Bloemfontein was genl. Kemp, Komdt. Ben Bouwer en ek in dieselfde kamer, genl. Jack Pienaar het die kamer langsaan gehad. Daar het ons menigmaal so onder mekaar gepraat oor die moeilikheid van oorlog met Engeland, en 'n kans om ons onafhanklikheid te kry. Kort voor die einde van die kursus het genl. Smuts die militêre kollege besoek, en my eenkant geroep en gesê, dat hy my in die noord-weste wou aanstel as Distriks Stafoffisier. Toe val my by wat hy my

eendag in Pretoria gesê het, en ek kry dadelik die gedagte dat hulle 'n plan het om Suidwes-Afrika aan te val en te neem. Dit was, as ek dit wel het, 1907 in Pretoria, op sy kantoor as Minister dat genl. Smuts my gesê het hoe graag hy 'n reis deur Suidwes wou maak en of ek hom sou vergesel. Met die grootste plesier was ek daartoe bereid, en hy het my toe ook uitgevra na die toestande daar, en die geaardheid van die wêreld en die water, ens.

Toe ons paar offisiere weer oor die sake praat, het ons gesê, dat ek dan as ek daar in die noord-weste is, met die Duitsers sou onderhandel vir ammunisie en genl. Kemp en Pienaar hulle werk in Transvaal sou doen.

## XII.

## 'N LUNCH IN DIE PRETORIA KLUB.

Nadat ek die kursus deurgemaak had, is ek ook afgestuur na Prieska. Dit was in 1913. Van Prieska het ek 'n brief met Piet de Wet gestuur aan Gustav Voigts, 'n ou vriend van my (Piet de Wet was in Prieska om te handel). In die brief het ek Voigts gevra om aan die Duitse Goewerneur te sê dat hy nie op my moet kyk as Britse offisier nie, en dat ek hoop dat met die Duitse hulp, ons ons vryheid weer sou terugkry. Ek het 'n antwoord ontvang, mondeling, dat ons wense waar sou kom. Daar het ons die saak gelaat en vergeet. Dit was vrede en daar was nie die minste gedagte aan opstand of rebellie nie.

In 1914 ontmoet ek Joubertjie en Piet de Wet te Kakamas. Joubert was deur die Duitse Goewerneur na my gestuur. Ek maak toe 'n plan, en stel Joubert aan as een van my kapteins, en hy gaan saam na Calvinia waar my hoofkwartier was, en vandaar stuur ek hom by Kaapstad om na genl. Smuts in Pretoria, om dié gerus te stel, en hy het weer in Upington by my gekom.

Van genl. Beyers ontvang ek aanstonds bevel om na Pretoria te kom, vir 'n Kommandantsvergadering. Toe ek daar by hom kom wys hy my sy bedanking as Kommandant-Generaal. Dié had hy reeds uitgeskryf en wou dit inhandig. Ek het hom gesê dat hy dit nie kon doen nie, daar die Volk na hom opsien as leier, en hy hom deur genl. Botha laat gebruik. Hy is hoof van die Generale Staf, en dit is oorlog, die Engelse sal hom so vervolg dat hy nie sy lewe seker sou wees nie.

Met die totstandkoming van die Unie is hy aangestel as „Speaker". Toe sommige mense vir genl. Botha vra of hulle genl. Beyers nie beter kan gebruik nie, was sy antwoord, dat party mense se monde stilgemaak moes word. En toe is hy weer aangestel as Kommandant-Generaal met 'n Engelse staf, wat op hom sit en spioen.

Ek het genl. Beyers ook gevra of hy dan niks met die Duitse Keiser gereël had toe hy in Duitsland in 1913 die leër maneuvers bygewoon het, maar hy het dit ontken. Ek het hom toe gesê dat ek dan meer as hy gedoen het, want ek onderhandel met die Duitse regering in Duitswes oor wapens en ammunisie, geld en wat ons verder nodig het. Ek sê nog dat ek die laaste sou wees om 'n vinger te veroer onder die huidige omstandighede. Daar was duidelike bewyse dat dit 'n lang oorlog gaan afgee, en dit sou ons niks baat om Engeland in die rug aan te val nie, want wen Engeland die Oorlog wat sou hom dan verhinder om ons weer met Kaffer, Moor en Indiër

te kom aanval. Ons sal dan seer seker nie weer die regte verkry wat ons vandag besit nie. Vervolgens stel ek toe aan genl. Beyers voor, dat hy sy bedanking moes terugtrek en met al die kommandos afkom na Upington, vir groot maneuvers op die grens. Dan kan ons aan die Regering voorstel dat ons die land sou verdedig, en as daar manne is wat in Europa wil gaan veg, hulle vrywillig kan gaan. Kry ons dan bevele om Duitswes-Afrika aan te val, en ons is nog nie klaar nie, dan kon ons die Duitsers vra om terug te trek tot ons klaar is. In die tussentyd nooi ons al die Engelse offisiere asook genls. Botha en Smuts uit, om ons wapenskouing by te woon, as hulle daar is onthaal ons hulle op 'n swierige eetmaal en vang die hele ou klomp met een vangs, en kom huistoe.

Genl. Beyers sê toe aan my dat soiets baie oneerlik sou wees. „Ja, Generaal", antwoord ek, „dit mag miskien so wees, maar oorlog is oorlog en dan moet mens die duiwel soos die duiwel behandel.

Genl. Beyers het na verdere beraad my voorstel aangeneem, en met dié verhouding is ek na die Kommandante Konferensie weer weg na my Hoofkwartier in Calvinia. Genl. Beyers sou met die ander generaals gesels, en dinge reël. Genl. de la Rey sou die middag met die trein van sy plaas in Pretoria aankom. Genl. Botha had hom laat roep. Genl. Beyers vra my om genl. de la Rey op die stasie te ontmoet en aan hom te sê dat hy niks met genl. Botha moes afpraat nie voordat Beyers hom gesien had.

Toe ek op die stasie kom was mevr. Louis Botha alreeds daar, om genl. de la Rey af te haal, en toe die generaal afklim, kon ek nie kans kry om hom eenkant te kry nie, omdat mevr. Botha ons nie alleen wou laat nie, hy het later aan vriende gesê, hy het gedenk ek was 'n polisieman wat hom wou kom vang (ek was in uniform). Toe ons die stasiehek deurgaan trek ek hom aan sy baadjie terug en fluister in sy oor die boodskap van genl. Beyers. Hy gee my toe so'n druk met die hand asof hy daarmee wou te kenne gee, dat hy verstaan het.

Ek had las van genl. Beyers ontvang om genl. Smuts te gaan sien. Genl. Smuts het my hieroor en daaroor uitgevra, en my toe na die Inligtingskantoor van die Verdedigingsmag gestuur. Daar het ek kol. Skinner ontmoet, wat pas uit Indië aangekom het as hoof van die Inligtings-departement. Hy het my daar 'n kaart van die Kalahari getoon, en ook een van Duitswes-Afrika, waarop die vernaamste waterplekke aangemerk was. Ek het 'n hele paar indiwidue gesien wat die inligting verstrek het, net met die doel om 'n aanstelling te kry.

Volgens my orders is ek toe weer terug na genl. Smuts. Ek het hom gesê dat die meeste van die informasie wat ek daar gesien het, verkeerd was, en die manne wat ek daar voor

die deur sien staan het, en wat die inligting verskaf het, sou ek nie graag na die oorlog wou meegaan nie.

Die Generaal sê toe: „Ou Manie, dit moet jy nie sê nie, want ek wil hê dat jy Duitswes moet neem". Ek antwoord: „Ja, as die Volk wil, en sê ek moet dit doen, sal ek dit doen". Daarna het genls. Botha, Smuts, Beyers en ek saam gaan eet, in die Pretoria Klub, en genl. Beyers het nie geskroom om sy opinie aan genl. Botha te gee nie. Toe genl. Botha aan my vra, „hoe lyk dinge daar onder", het ek gesê: „Generaal, die mense sal ontevrede wees as julle opkommandeer, dan gaan dit seker moeilikheid afgee." Daarop sê genl. Botha: „Ja, Jan het my gesê wat jy hom gesê het, maar hier is 'n klomp delwers wat my vanmiddag kom sien om hulp, maar ek gaan hulle nie help tensy hulle gaan veg nie."

Ek kon die generaal daarop geen antwoord gee nie, want dit het my baie wreed geklink, dat 'n Boer-generaal wie se volk hom om brood en hulp kom vra, kan sê hulle kan nie gehelp word tensy hulle gaan veg nie. Denk net—aan Afrikaners wat kos wil hê moet gesê word dat hulle dit alleen kan kry as hulle vir Brittanje gaan veg!

Na die ete het genl. Smuts saamgekom tot by die motor en toe hy my groet sê hy: „Jy weet ou Manie, jy is net soos 'n Kafferkaptein". En vra „waarom Generaal"? Sy antwoord was: „'n Mens weet nooit wanneer jy die aanval maak, in die dag of die nag nie". Toe sê ek, „Nee, generaal, dis daarom nie so erg nie."

Toe genl. Beyers en ek wegry sê ek aan genl. Beyers: „Ou Jannie het lont geruik"!

Ná die Kommandants-vergadering, is ek terug na Calvinia. Op Bloemfontein, terwyl die trein daar staan, het ek genl. Hertzog opgebel, en hom gesê hy moes met die ander generaals in aanraking kom, dinge lyk maar lelik, doelende op die afspraak met genl. Beyers en menende dat genl. Hertzog die ander sou sien en uitvind wat die posisie is.

Die verstandhouding was dat ek 'n bestelling met die Duitse Goewerneur sou maak, en dan sou genl. Beyers, nadat hy met die ander generaals onderhandel het, self afkom en die Duitse Goewerneur ontmoet en onderhandel.

Toe ek in Calvinia was het ek bevel gekry, om met my kommandos op te trek na Upington en my militêre oefeninge en kampe daar hou. Al my kommados is toe na Upington. Met my aankoms op Upington kry ek 'n telegram van genl. Beyers waarin hy sê dat ek moet opkom na Pretoria, of ek moes een van my offisiere stuur. Dit was vir my onmoontlik om te gaan, want ek het seker gevoel dat genl. Smuts my nie meer sou laat terugkom nie. Ek stuur toe vir Kaptein Joubert (Joubertjie).

Joubert ontmoet toe vir genl. de la Rey op De Aar, maar hy het nie met hom gepraat nie. Saam met genl. de la Rey ontmoet hy genl. Beyers in Pretoria. Joubert en die twee generaals was die dag saam in Johannesburg, en daar is besluit om die opstand die volgende môre vroeg om 4 uur in genl. Kemp se laer by Potchefstroom te begin.

Besluit werd ook om nog dieselfde aand met genl. Beyers se motor deur te gaan na Kemp toe. Hulle wou gehad het dat Joubert met hulle saam moes ry, maar hy het besluit om liewer met die trein te reis. Die nag met sy aankoms op Potchefstroom hoor hy dat genl. de la Rey geskiet was. Hy vra toe aan Kemp wat hy nou moes doen, maar Kemp het net sy skouers opgetrek.

Joubertjie is toe weer terug na my kamp by Upington. 'n Paar dae na Joubertjie se vertrek is ek teperd na my ander kommandos, onder komdt. Stadler, om sake daar te reël. Met my terugreis die nag om een uur, toe ek op Keimoes kom, kry ek by die Poskantoor 'n telegram dat genl. de la Rey geskiet is.

Die volgende môre by my laer het ek my klaargehou om te énige tyd die bevel te kry, en die rapport van 'n opstand in Transvaal. My laaste hoop was nog die dag met die begrafnis.

Ek kry toe 'n telegram van genl. Smuts, om met 'n sterk kommando op te trek na Duitswes om genl. Lukin te help.

Hy telegrafeer verder weer, dat ek my kommando aan majoor Barney Enslin moes oorgee en na Pretoria kom.

Die Regering het maj. Enslin afgestuur om op my staf te dien, met instruksies dat hy die kommando moes oorneem en ek voorlopig na Pretoria moes kom. Ek het geweet wat dit beteken, en het aan majoor Enslin gesê, dat ek sy dienste nie nodig had nie en hy kon maar vereers in die hotel op die dorp gaan bly.

Ek telegrafeer toe d.d. 10 Oktober aan genl. Smuts, dat tensy hulle toelaat dat Hertzog, de Wet, Beyers, Kemp en Muller my in my hoofkwartier kom sien, ek Upington, Kakamas en ander plekke sou aanval en neem.

Ek het daarby gemeen dat i.v.m. my afspraak wat ek gehad het met genl. Beyers, dat ek bevele van hulle moes kry wat ek nou moes doen, wapen neergooi en weggaan, of veg teen die Regering. Ek was beslis insoverre, dat ek nie vir die Britse Ryk sou veg nie, en my offisiere en kommandos het almal met my hierin saamgestem. Ek was egter gewillig om te enige tyd vir my Volk se onafhanklikheid te veg, en as ek die bevel van genl. Beyers gekry het om te veg, sou ek dit ook

gedoen het. Had hy my beveel om die wapens neer te lê sou ek dit ook gedoen het,—en die land verlaat het.

D.d. 25 Sept. het ek aan die Verdedigings Deparetment getelegrafeer dat hulle moes verstaan dat myne 'n oefeningskamp was van vrywilligers, en as hulle vanplan was om Duitswes aan te val moes hulle my bedanking aanneem. Enslin, deur hulle verwittig, telegrafeer toe op 28 Sept. : „Voordat er met Maritz afgerekend kan worden, moet er eerst 'n sterke lojale macht naar Upington gezonden worden. Wordt de bedanking van Maritz tans aangenomen, verwacht ek een ramp". Sien telegramme Bylae Instruksies Genl. Smuts.

Onbewus van hierdie interessante gedagtewisseling stuur ek toe eers vir Ben Nel, van Nieuwoudtsville, na genl. Hertzog, maar Ben het nie weer by my uitgekom nie, hy is direk terug na Dr. Steenkamp op Nieuwoudtville, waar hy, soos ek verstaan het, die rapport aan Ds. Steenkamp oorhandig het. Die dokter sou dan die rapport aan my bring, en was dan ook werklik so ver as Kakamas maar daar het hy omgedraai.

Iets moes ek doen ; wag kon ek nie langer nie. Die Unietroepe was aan optrekke. Daar was nog net éen raad, en dit was dat ek my vrou moes stuur. Die 2de Okt. het sy vertrek.

Onderstaande is 'n verklaring wat my vrou gemaak het van haar sending :

Die môre vroeg voordat dit lig was, het my man en Piet Mof my deur Grootrivier se drif gehelp. Dit het net begin lig word toe ons met die twee motorkarre wegry van die rivier af.

Omtrent 10 uur die more het ons die kommando van genl. Brits ontmoet. Genl. Brits het ek self nie gesien nie, maar Piet Hendriks, wat my vergesel het, het aan een van die manne gevra waarheen hulle gaan, en hy het gesê dat hulle Maritz gaan vang. Ons moes uitdraai en wag totdat die hele kolonne verby was.

Ongeveer 9 uur die aand het ons op Prieska aangekom. Ek is direk na mnr. Redelinghuis, die Bankbestuurder, om die geld wat ons daar in die bank had, te trek.

Piet Hendriksz het hier agtergebly. Wat verder van hom geword het, weet ek nie. Die een kar is toe deur na Ventersburg, na Hendrik Cronje, my swaer, om daar vir my te wag. Per trein is ek na Bloemfontein, waar ek in die Polley's Hotel tuis gegaan het, en het die kinders daar agtergelaat.

Met 'n huurmotor is ek na genl. Hertzog se huis. Dit was Sondag, en toe ek daar kom was mevr. Hertzog net aangetrek om kerk toe te gaan. Ek vertel haar toe dat ek genl. Hertzog moes sien, maar sy sê my dat hy nog slaap, en die dokter gesê het dat hy nie wakker gemaak moes word nie voor oor 'n uur, en dat ek maar asseblief moet wag.

Ek het gewag en na 'n uur het die generaal te voorskyn gekom, en ek die papiere wat my man my gegee het aan hom getoon, en gevra wat ek aan my man moes telegrafeer. Sy antwoord was dat my man nog 14 dae moes wag. Ek het hom gesê, dat dit 'n onmoontlike saak was, want genl. Britz was reed op weg daarheen om hom te vang. Toe bly hy stil. Ek vra toe waarom my man nog 14 dae moes wag? Hy sê dat die oorlog in Europa oor 14 dae beslis sou wees, en dan kon ons sien wie gaan wen.

Ek stuur toe die volgende telegram aan my man, volgens afspraak:

„Het ouers gesien oor plaas, sal met kinders praat."

Die selfde dag is ek nog per trein na Ventersburg. Op die stasie het my swaer, Hendrik Cronje, my kom ontmoet. Hendrik is 'n broer van komdt. Frikkie Cronje.

Vroeg die volgende dag is ons per motor weg na Potchefstroom, om genl. Kemp te sien, maar ongeveer 1½ myl buite Kroonstad het die kar gebreek, en moes dit ingesleep word na die dorp. Aan die kar is gewerk tot die nag om 2 uur.

Ek het op die punt gestaan om te vertrek, toe 'n man by my kamer aanklop, en vra waarheen ek op reis is. Ek sê toe aan hom na Johannesburg. Hy sê toe dat hy baie jammer was, maar hy had orders om my te stop. Soos hy gesê het, was die order: „A suspicious looking lady travelling North in a motor car, must not proceed."

Hy sê toe aan my dat ek per trein verder kon gaan maar nie met die motor nie, en dat hy my na die stasie sou vergesel, wat hy dan ook gedoen het. Hy het egter saamgegaan tot in Johannesburg.

Die kar is terug na Ventersburg na my swaer. In Johannesburg aangekom, is ek na my ouers. Nog al die tyd werd ek gedurig agtervolg deur dié man. Ek besef toe dat dit onmoontlik was vir my om na genl. Kemp te gaan, en ek besluit om 'n sekere mnr. Vorster te stuur met die papiere wat my man my gegee het. Mnr. Vorster het dan ook die papiere persoonlik aan genl. Kemp afgegee. Genl. Kemp het my laat weet, dat hy dadelik vertrek om my man te gaan help.

'n Paar dae het ek in Johannesburg oorgebly, maar waar ek ook gaan, daar was die speurder. As ek in die trem ry vertel hy aan die mense wie ek was en dan begin die uitskeldery. „Dirty rebel's wife", „the traitor", ens. Kon ek dit hou?! Hulle spuug op die grond en beledig my. Ek het besluit om terug te gaan na my swaer in Ventersburg.

Toe ek op Kroonstad kom, was hy daar om my te kry met kar en perde. Ek vra toe aan hom waar die motor was. Die Regering, sê hy, het die motor op die plaas laat haal en net buite Ventersburg aan brand laat steek.

Ek was net 'n paar dae op die plaas toe komdt. Frikkie Cronje een nag daar aankom en vir my broer sê, dat ek dadelik weg moes, want hy had bevel gekry om my die volgende môre te vang. Ek is sonder versuim op weg, terug na Johannesburg. Ek het egter op 'n klein stasietije afgeklim, en is toe na oom Faan Boshoff. By hulle het ek aan huis gebly vir geruime tyd. Net my moeder het geweet waar ek was. Oral het hulle na my gesoek. Nadat ek 14 dae hier gebly het, word ek eendag skielik onrustig, en sê vir oom Faan, dat ek weg moes. Ek kry ook 'n huurmotor en is na Orange Grove, 'n klein hotelletjie. Skaars was ek 'n halfuur weg of die speurders was by oom Faan Boshoff, om my te vang.

Hier by die hotel het my moeder my kom sien en vir my gesê, ek moes liewer weggaan. Ek het egter nie 'n paspoort gehad nie, en destyds moes 'n mens een hê om na Lourenço Marques te gaan, en dié paspoort moes jy toon as jy 'n kaartjie koop. My een swaer, Malan, het destyds in die kaartjieskantoor gewerk, en het vir 'n kaartjie gekoop. My ma het vir my 'n pruik gekry, en dié het ek opgesit.

In Lourenço Marques het ek na die Amerikaanse konsul gegaan, en hom gevra om vir uit te vind waar my man was. Gerugtes was volop, een het gesê die Unie-troepe het hom doodgeskiet, ander weer, dat die Duitsers hom geskiet het.

Die konsul vind toe uit dat my man na Angola deurgetrek het. Die konsul voorsien my toe van 'n valse paspoort en met dié is ek op 'n Portugese skip. Net die Kaptein wis wie ek was.

'n Volle dag het ons in Kaapstad gelê.

By Mossamedes het die skip aangegaan. Die kinders was op dek. Ek het hulle nooit alleen gelaat nie, daar was altyd iemand by hulle, en hulle was belet om met enig iemand te praat. Vir 'n oomblikkie was hulle alleen, en 'n Engelsman vra aan die oudste dogtertjie waar hulle heengaan, en sy sê: „ons gaan soek my Pappie." „En wat is jou naam vetsak"? vra hy weer. „My naam is Emma, Emma Maritz," kom die antwoord. Sy voeg nog daarby dat haar pa Manie Maritz is.

Ek kom toe ook op dek en daar kom hy by my sit, en vertel dat hulle nou vir Maritz gaan vang, en dat die Engelse oorlogsbodem „Savage" daar was, en sodra hy op see is sal hulle hom afhaal en Kaapstad toe neem.

Toe ons in Lobito kom,—ons pasaat was deur na Loanda, en ons was gladnie vanplan om daar aan land te gaan nie.— kom oom Frans Kock, wat my vergesel het, my roep en sê ek moes kom kyk hoe mooi die palmbome aan die kus is. Die skip was toe al aan die kaai. Toe ek op dek uitkom, voordat ek nog die bome kon bekyk, wat sal ek sien as my man daar op die kaai staan.

Dit was elf maande dat ons mekaar laas gesien had.

## XIII.

## DIE REBELLIE STORT IN DUIE.

Ek het niks weer van my vrou gehoor nie, dan 'n uur voordat die skip in Lobitobaai aangekom het, toe kom die Griekse konsul na my, en sê my dat my vrou en kinders aan boord van die skip is.

Na haar vertrek op die sending na genl. Hertzog, het ek my kommando verskuiwe na Vanrooyenvlei, want die Unie-troepe was aan die kom onder genl. Coen Brits, en ek wou nie met hulle in botsing kom nie, solank daar onderhandelinge vir vrede aan die gang was.

Op Vanrooyensvlei kry ek 'n brief van genl. Brits waarin hy my sê dat ek moes inkom na Upington, en my kommando aan hom oorhandig. Ek het die brief aan my manne voorgelees en gesê dat hulle kon gaan as hulle wou. Hulle het geweier, en gesê ek moes by hulle bly. Ek het daarop aan hulle belowe dat ek by hulle sou bly totdat hulle van hul ouers gehoor het, wat om te doen.

Ek skrywe toe aan genl. Brits dat, as hy die kommando wil hê hy dit daar kan kom haal, en voeg daarby dat as ek nie die versekering het dat ek teen die volgende môre om tien uur met genls. Hertzog, Beyers en andere in aanraking kom kom nie, sou ek Upington aanval.

Volgende is die offisiële („Blouwboek") lesing van die geval:

„Wat er tussen hem en Kol. Brits gebeurd is in verband met dit telegram, wordt verhaald door Kol. Brits in zijn telegram van de 8ste aan de Minister :

„Ik (nml. van Brits aan my) zond uw telegram aan Maritz re mijn aanstelling aan hem en gelastte hem terzelfder tijd om Vrijdag te 2 uur n.m. hier te zijn om mij in staat te stellen positie met hem en Wlie te bespreken. Volgende is zijn antwoord :

„Heb in 't geheel niet het minste bezwaar mijn bevel aan u te overhandigen, maar wil niet gepest worden van iemand in de wereld door minuten, en ik rapporteer ook aan niemand. Wat ik wil hebben is mijn ontslag, en u kan het kommandokamp overnemen hier waar ze bestaat. Zal trachten Zondagmorgen in dorp te zijn maar verbind mij er niet aan. U kan mijn ontslag brengen en de kommando alhier overnemen." Sien Bylae telegramme Coen Brits.

Ek het my later bedink en getrek na Keimoes, met die bedoeling om die Unie in te trek en aan te val, vegtende vir my Volk se onafhanklikheid.

Toe ek op Keimoes kom, sien ek my mede-Afrikaners, wat saam met my in die Boere-oorlog geveg het, wegvlug vir my. Toe sê ek vir my offisiere: „Terug"! My kommandos het ek bymekaar geroep en hulle meegedeel dat my plan was om die Unie in te trek, en vir ons onafhanklikheid te veg; maar ek is nou daarvan oortuig dat daar iets verkeerd was met die Volk, hulle is in 'n verwarring, en dit is nie ons plig of bedoeling om agter die Volk aan te jae met die wapen en hulle dood te skiet nie. Ons moes wag totdat die Volk tot 'n bedaring gekom het, en aan ons sê wat ons moes maak.

Ek is bly dat ek kan sê dat die Volk tot 'n bedaring gekom het; die laaste paar jare het hulle gemaal in die maelstroom van valse beloftes en dreigemente, van ons sogenaamde leiers. Vandag soek die Volk na iets, om aan vas te hou, en as ons voormanne en kerke iets oor het vir die Volk dan is dit vandag die tyd om dit te toon. Engelsman sowel as Afrikaner. Ons het 'n groot geskiedenis agter ons, wat baie bloed en bitterheid gekos het. Oral in die land staan monumente vir gesneuwelde helde en heldinne. Is dit opgerig uit wraaksug of as 'n spieël vir ons, sodat ons onsself kan sien? Waar is dáár-die kinders en nageslag van daardie helde en heldinne? Hulle is slawe in hul eie land! Hulle het minder reg in hul vaderland wat so duur gekoop is, as die Indiër en die Jood. En wie is daarvan die oorsaak?

Op Vanrooyenvlei het ek aan my burgers gesê:

„Engeland se vier pilare, waarop dit staan, is vier leuens en genl. Botha het dit oorgeneem. Maar dit sal nie bestaan nie, 'n leuen het nog nooit bestaan nie en g'n Volk kan op leuens opgebou word nie. Ek is gereed om vir my onafhanklikheid te veg sonder salaris, maar is nie gereed om met 'n salaris te veg om ander volke te gaan verower en vermoor, in belang en tot voordeel van die Engelsman en die Jood nie."

Destyds het ek nog gemeen dat die Engelse en Jode maar éen en dieselfde was, maar vandag weet ek dit beter.

Daar, te Vanrooyensvlei, het ek die jong seuns belowe, dat ek by hulle sou staan tot die laaste toe. Daarom staan ek vandag nog by hulle.

Ek zou nie die aanval op Keimoes gemaak het nie, maar die Unie-troepe was aan optrekke, en ek kon nie toelaat en stilsit totdat hulle my op my nes kom platdruk. Daar was dan ook nog onderhandelinge aan die gang. Mnr. Conradie van Kakamas, nou Administrateur van Kaapland, het sy bes gedaan met die Regering om 'n ooreenkoms te tref, sodat ons kon wapens neerlê.

Dit was vir my onmoontlik om stil te lê. Ons had almal gewere in ons hande. Dele van my kommandos had ek reeds

teruggestuur, huistoe,—d.w.s. die Carnarvon se kommando onder maj. Ben Coetzee en kapt. Rene de Villiers, die Calvinia kommando onder kapteins Andries Louw en Piet Joubert. Die Namakwaland kommando onder kapt. Tobias Beukes sou die volgende dag vertrek, maar ek was gedwonge om hom 'n dag terug te hou, want toe het die geveg op Keimoes plaasgevind. Die volgende dag is hy met die kommando weg.

Al wat ek nog by my had was komdt. Stadler, en 'n paar luitenante, nml. die luitenante Moolman, Awie de Klerk, Koos de Klerk, Engelbrecht, Marais, ens., wat nie wou teruggaan nie.

Op Keimoes is ek deur die knie geskiet en het toe na Kakamas teruggetrek. Vandaar is ons na Jerusalem binne die Duitse gebied.

Nadat Komdt. Andries de Wet bedank het as offisier van die Vrykorps (die Vrykorps was vrywilligers wat Andries de Wet in Suidwes op die been gebring het, en met 10 kanonne by my op Vanrooyensvlei aangesluit het), is komdt Stoffel Schoeman in sy plek aangestel.

Op Jerusalem het ek 14 dae gelê, aan die wond deur my knie. Ek het besluit om die burgers huistoe te stuur. Een môre laat ek hulle ook inval om hulle dit te sê, toe daar 'n telegram kom, waarin bekend gemaak word van die opstand in Transvaal en in die Vrystaat onder generaals Beyers en de Wet. Toe het ek besluit om die kommando met hulle toestemming te hou en te reorganiseer tot ek verder van die opstand hoor.

Mevr. Millin sê in haar boek **General Smuts** dat ek die seuns oorgeneem het na die Duitsers. Dit is onwaar. Ek het hulle daar gehou. As ek hulle aan genl. Brits oorgegee het, sou hulle in S.W.A. moes gaan veg het, teen die Duitsers, en dit wou hulle nie. Daar het nie een van die seuns wat by my was op die slagveld gesneuwel nie, hulle het almal teruggegaan huistoe. Maar as hulle in S.W.A. gaan veg het, sou hulle miskien nie weer teruggekom het nie. Die Regering het ook destyds die storie rondgestrooi, dat ek met die seuns saam met die Duitsers veg. Dis is ook onwaar. Ek het nooit saam met die Duitsers gevèg nie. Hoeveel van die seuns het daarenteen op die slagveld van Oos-Afrika, Suidwes en Europa gebly?

Daar is so baie leuens in **General Smuts** dat ek dit nie alles kan aanhaal nie. Sien Bylae telegramme en korrespondensie.

Op 'n dag kry ek 'n telegram dat genl. Kemp by Kuruman verby is, in die rigting van Gordonia. Daar ek toe nog nie kon perdry nie, stuur ek komdt. Stoffel Schoeman met soveel man as wat ek kon bymekaar kry, in die rigting van Zwart-

modder in Gordonia distrik, om genl. Kemp te gemoet te gaan, en te help. Ek glo komdt. Schoeman was ook net in tyd.

'n Paar dae later is ek self in die rigting. Ek het genl. Kemp en sy kommando op die pan by Nakop ontmoet.

Wie kan die lyding beskrywe van daardie mense? Wat het hulle nie deur moes staan nie? Maar hulle het 'n ideaal gehad, wat vir hulle meer werd was as hul eie lewe. Manne sowel as offisiere was in 'n akelike toestand. Sommige was tevoet, sonder skoene, deur die warm sand. Die voetsole was deurgeloop, elke stap was 'n bloedspoor. Die voete was opgeswel en gebars, sodat die bloedsug daaruit getap het. Maar ingee is min! Hulle was manne van taaie volharding van suiwere Afrikaanse staal. Dis net manne wat oortuig is van hul ideaal wat so kan volhard en so'n tog kan deurstaan. Hoe bitter jammer en teleurstellend is dit tog, dat 'n man soos genl. Kemp wat saam met hierdie manne die tog deurgemaak het, as hul leier, dieselfde manne vandag moet uitskel en nie meer wil ken nie! Hulle is vir hom vandag 'n uitvaagsel, terwyl hy saam sit met die aartsvyand van ons Volk, die Jood, en sy eie bloed verag en verstoot. Nou met die jongste eleksie het een van sy manne hom gevra:

„Wat van die verlede?"

Sy antwoord was:
„Na die hel met die verlede!"

Ons het die manne na Ukemas in die Duitse gebied, na 'n hospitaal geneem, waar hulle versorg en verpleeg is.

Genl. Kemp, genl. Bezuidenhout, Adam Boshoff, Piet de Wet en ek is toe na Keetmanshoop, waar ek die Duitse Goewerneur vir die allereerste maal ontmoet, en met hom onderhandel het, volgens instruksies wat die ander generaals aan genl. Kemp gegee het. Na hierdie ontmoeting is bekendgemaak my ooreenkoms met die Duitsers, en afgekondig my proklamasie van 16 Des. 1914, wat hieraangeheg is as Bylae.

Mevr. Millin beweer in haar boek **General Smuts** dat ek reeds so vroeg as 1912 met die Duitse regering onderhandel het, en duisende ponde tot my beskikking in Kaapstad in die Bank geplaas was. Dit is 'n skreiende onwaarheid. Voor 1913 was ek op Piet Retief komdt. van Polisie; na die Opleidingskursus in Bloemfontein (1913) is ek eers aangestel as Luit.-kol. in die Noordweste. Toe het ek alleen die vermelde brief aan Mnr. G. Voigts geskrywe. Maar daar was nooit 'n enkele woord van onderhandelinge nie. Dis egter een van die Joodse maniere en voorskrifte, nl. dat onwaarhede oor persone, wat 'n gevaar is vir hulle, die wêreld ingestuur moet word, sodat hulle deur hul eie Volk verag en verstoot kan word.

Die onderhandeling met die Duitse Goewerneur het eers

in 1915 plaasgevind. Dis geen wonder dat genl. Smuts bestempel word as 'n leuenaar, omdat sy maters, die Jode, die kinders van die Vader van die Leuen is".

Genl. Kemp het my aanstelling as Assistent Kommandant-Generaal geteken deur genl. C. F. Beyers, saamgebring.

Na die onderhandelinge te Keetmanshoop is ons terug na ons kommandos. Die kommandos is uitgerus en met perde, wapens en ammunisie voorsien. Toe het ons die aanval op Nous gemaak.

Ek was van mening dat ons in die omgewing moes bly; die veld was mooi en genl. Kemp se perde nog swak. Dan was ek ook nog nie seker of die opstand in Transvaal en in die Vrystaat voortduur nie. As die opstand onderdruk was, kon ons onderhandel om wapens neer te lê. Is die opstand egter nog aan die gang, dan kon ons deur Namakwaland, die Boland inval, en veg vir ons onafhanklikheid. Kom die Unie-troepe te sterk teen ons op, het ons altyd nog 'n wykplek om op terug te val.

Genl. Kemp en sy offisiere het my egter oorstem. Genl. Kemp wou terugtrek na Transvaal.

Nadat ek weer op Jerusalem terug was, kry ek 'n briefie van genl. Kemp, waarin hy my sê dat ek nou die beloofde perde aan hom moes gee, want hy gaan terugtrek Transvaal-toe. Ek het hom gaan sien en hom gesê hy kan die perde kry, maar dit sou sy laaste trek wees. Genl. Kemp het my dáar geantwoord: „Ja, oom Klasie sien sy pad". („Oom Klasie" van Rensburg was algemeen bekend as die „Siener". Hy het soms snaakse dinge gesien, wat ook net so uitgekom het. „Oom Klasie" het nie sy pad deur die rivier gesien nie, hy het egter gesien hoe die Springbokke (Unie-troepe) vlug en die donkies (Rebelle... hulle jae. Hy sien egter ook 'n bloedvlek op die kombêrs. Dié dag het ons die Unie-troepe gejae en is een van komdt Schoeman se manne geskiet. Van Rensburg het ook gesien hoe onveilig die pont is, en dat dit sink; en hy wou nie met die pont oor die rivier nie. Die pont het werklik gesink, en twee man het daarmee verdrink. Met die terugtrek van genl. Kemp, toe dié vasgekeer was, het hy die kombêrs gesien oplig en genl. Kemp is toe ook daar uit, waar die kombêrs opgelig het. Op Nous het hy gesien hoe hardloop die „Springbokke", met die „Donkies" agter hulle. By Lutzputs het hy dieselfde gesien. Vier dae voor die slag het hy gesien hoe hardloop die Springbokke en hy sien hulle deel rosyntjies en koffie uit, en dat hy in 'n swart waentjie ry en sy vrou hom 'n nuwe swart hoed gee. „Sien, broer, ek hou daarvan" het hy daarby gevoeg. Die swart waentjie was die „Black Maria", en by die fort het sy vrou werklik vir hom 'n swart hoed gegee!)

Ek sou „oom Klasie" nooit in my kommando toegelaat het nie, want hy „sien" sulke snaakse dinge en vertel dit aan die burgers, en netnou glo hulle hom en kan die offisiere niks met hulle uitrig nie. Ek het ook aan genl. Kemp gesê : „Generaal, jy kan nie dat oom Klasie vir jou sê wat jy moet doen nie !"

Aan genl. Kemp het ek gesê : „goed, ons kan trek, julle het my oorstem, maar dit sal ons laaste trek wees, Upington is die Regering se sterkste punt, as ons dit wil vat sal dit bloed kos, en as die opstand in Transvaal en Vrystaat onderdruk is, sal dit ons niks baat nie, ons sal onnodig bloed vergiet het."

Na 'n paar dae het ons dan ook opgeruk na Upington, met die 10 kanonne onder maj. Jack Smit van die ou Transvaalse Staatsartillerie. 'n Paar dae daarna vang komdt. Stadler ongeveer 70 Unie-troepe by Langklip en toe is Lutzputs aangeval. Hier op Lutzputs het 'n hele klompie Unie-troepe geval, onder andere 'n paar broers, Wilsons. Nadat ek hier van die jongmanne dood gesien lê het, het ek besluit om wapens neer te lê, vir goed en altyd.

Ons het kapt. Jet hier gevang en saamgeneem, en na die noord-ooste van Upington getrek. Ons het ooreengekom om die witvlag in te stuur na genl. Jaap van Deventer, wat in bevel was van die Unie-troepe te Upington. Kapt. Williams het ons ingestuur.

Hy het egter nie weer teruggekeer nie, en daar was vir ons niks anders te doen nie as om Upington aan te val. Ek wou eers nie, maar die verantwoordelikheid het op my gerus. Val ons nie aan nie, dan val die Unie-troepe ons aan, en word my manne geskiet sal hulle my blameer, want die burgers wou veg. Sien korrespondensie tussen my en van Deventer.

Met die aanval het komdt. Stadtler nie my instruksies uitgevoer nie. Hierdeur het die aanval misluk en dit is ook oorsaak van sy eie en 'n hele paar van sy manne se dood. Komdt. Stadler het op Keimoes en Nous ook nie my bevele uitgevoer nie. Dis nie om hom sleg te maak nie ; ek haal alleen maar die feite aan. Komdt. Stadler was 'n onverskrokke, dappere man. As hy egter my bevele gehoorsaam het, dan kon hulle die posisie maklik geneem het en as hulle dan terugval, het hulle skuiling genoeg gehad.

Die aand na die geveg het ek 'n ander brief aan genl. van Deventer gestuur, met kapt. Jet, wat ons gevange gehou het. Ek het van Deventer daarop gewys, dat as hy kapt. Williams teruggestuur het die geveg onnodig sou gewees het, en dat daardeur onnodige bloed vergiet werd.

Die volgende dag het genl. van Deventer die witvlag uitgestuur en is ons na Upington. Ongeveer 6 myl van die dorp het ons die Generaal self ontmoet, en daar is toe onderhandel.

Geblinddoek is ons na Upington, genl. van Deventer se hoofkwartier. Van ons kant was daar genls. Kemp en Bezui-

denhout, komdt. Piet de Villiers (Piet Mof) en myself. Ons het ooreengekom dat die burgers hulle wapens moes neerlê en hulle op die genade van die Regering moes werp.

Dié nag het ons daar oorgebly. Om 12 uur die nag kom genl. van Deventer by my, en sê dat hy nou net van die telegraafkantoor kom, waar hy met genl. Smuts gepraat het. Hy deel my toe mee dat genl. Smuts my drie dinge voorlê :

1. Hy bied my weer my betrekking aan.
2. Ek kan die land verlaat.
3. Ek moes wapens neerlê, en my straf ontvang.

Ek het aan genl. van Deventer gevra : „Wat dink julle van my ? Is ek slegter dan 'n hond wat tot sy uitbrakasel terugkeer ? Hoe dink julle waarvoor het ek geveg ? Noudat ek verloor het, om weer om te spring en my betrekking terug te neem ? Hoe kan jy soiets van my verwag ? Dáar sit die ander generaals en burgers in die tronk, en ek sou my posisie terugneem ? Jy kan vir genl. Smuts sê, ek kan hom die versekering gee, dit sal die grootste dag van my lewe wees as ek onder hom kan veg soos in die Engelse oorlog, maar onder vandag se omstandighede val daar nie aan te denke nie."

Genl. van Deventer het my gevra of ek dan die Duitsers wil gaan help. My antwoord was, dat ek nie van plan was om dit te doen nie, want dan kan ek net so wel vir hulle help.

Die 10 kanonne wou hy hê. Maar ek het hom gesê : „Nee, generaal, as jy hulle wil hê, kan ek jou nie keer nie, maar dan moet jy my los en ek sal by hulle gaan staan, en as julle my platskiet dan kan julle hulle vat."

Die volgende dag is ons geblinddoek weer die dorp uitgestuur. Ons is toe terug na ons kommandos op Grondneus.

Genl. van Deventer wou op laas nog my rewolwer hê. Ekhet gesê : „Ja, wat wil jy met my rewolwer maak ? Jy wil nou maak soos hulle in die storieboeke skrywe, dat as die een offisier oorgee, die ander sy sabel oorhandig. Dit sal egter geen eer vir jou wees om my rewolwer te neem nie, dit is 'n skande, en jou kinders en kindkinders sal jou eendag daarvoor vervloek." Ek het my rewolwer behou.

Nadat ons by die kommando gekom het, kom „oom Klasie" (die siener) ewe vriendelik na genl. Kemp en wou weer aan hom vertel wat hy gesien het, maar genl. Kemp vlieg hom daar in, en blameer hom vir die hele opstand ; en sê dat dit sy skuld is dat hulle in die ellende verkeer !

Ek het genl. Kemp daarop gewys dat hy „Oom Klasie" nie so moes inklim nie, want hy het altyd aan „Oom Klasie" geglo en niks gedoen as „Oom Klasie" nie sy weg gesien het nie.

Genl. Kemp en ek het 'n hele paar maal gehaak.

Genl. Kemp is daarop met die kommando na Upington, om oor te gee, en ek is op my perd en met my Hottentotjie agter my, weer die wye Noordweste wêreld in.

## XIV.

## MY TREK NA ANGOLA.

Op Windhoek gekom, het ek die Duitse Goewerneur gaan sien, en hom gesê dat ons die wapens neergelê het en die rebellie tot niet is.

Saam met kapt. Lodewyk Engelbrecht en Dietlof Marais, wat 'n kar en osse had, is ek met my span osse op 5 Mei uit Windhoek, op ons trek na Grootfontein en Angola, soekende na 'n plek vir die holte van ons voet. Die wêreld was ruim en wyd, maar vir ons wat geveg had vir ons nasionale vryheid was daar geen plek nie.

Op 18 Mei het ons op Grootfontein aangekom, waar ons Komdt. Kampfer ontmoet het. Hy was met die trein vooruit gegaan.

Einde Mei kom ons by 'n Duitse stasie aan die Okauangorivier, op die grens van die Portugese gebied. Daar hoor ons van baie Portugese troepe wat op Mossakke, 'n Portugese stasie, aangekom het. Ek stuur toe vir Engelbrecht en Marais met die kar en osse vooruit na die Portugese, om vir ons jaglisensies te kry, en tegelyk so'n bietjie te spioen. Die afstand was ongeveer 8-10 dae trek per ossewa.

Komdt. Kampfer en ek sou stadig volg. Volgens afspraak sou Engelbrecht en Marais 'n jong terugstuur. Die 8ste dag had ons nog geen taal of tyding van hulle verneem nie.

Een middag kom ons by 'n kafferstat verby, wat aan die oostekant van die Okauangorivier lê. Ons het daar uitgespan, en weldra was die kaffers met hulle kanoes deur die rivier by ons. Daar was omtrent 60 gewapende kaffers. Of hulle gedink het dat ons Portugese was kan ek nie sê nie, maar 'n tydjie tevore had hulle al die Portugese êrens op 'n militêre stasie vermoor. Toe hulle egter sien dat ons Boere is, was hulle baie vriendelik. Die kaptein het my na sy stat genooi en daar vier reuse olifantstande getoon, wat hy aan ons vir ammunisie wou verruil. Hy het ons ook 'n klomp volk gegee, om saam te gaan, net vir die wildvlees.

Die 8ste dag daarvandaan stuur ek 'n paar Kafferspioene vooruit, om te kyk of hulle niks van ons twee kamerade gewaar nie. Vier dae later kom hulle terug met die nuus dat Engelbrecht en Marais deur die Portugese gevang en as spioene gehang was. Ek kon dit nie glo nie, en wou maar vooruit, maar komdt. Kampfer wou toe om die dood nie vorentoe nie.

Ons het teruggetrek. Die nag kom ons by 'n kafferstat verby aan die oorkant van die rivier, en die kaffers skreeu en

vra waar ons heengaan. Ons begeleiers antwoord en vertel wat gebeur het. Die kaptein Betsjoeana sê toe ons moet daar bly tot die anderdag môre. Die môre vroeg kom hy deur en ek vertel hom die hele storie, en vra of daar dan nie 'n pad deur die rivier na die Noorde gaan nie. Hy sê daar gaan 'n pad met die Dekweto op, 'n rivier wat aan die oostekant van die Okauanga van noord na suid vloei. Ons is vervolgens deur die rivier, maar daar was geen pad nie, en van die kaptein verkry ons toe 50 kaffers met hul soort van byle, om 'n pad deur die bosse te kap.

Ons het die hele dag tot die aand toe gesukkel, en maar omtrent 3 myl gevorder. Dié nag loop ons osse weg, en kom eers die volgende dag om 12 uur by die waens.

By die wa het ons omtrent 8 goeie ryosse en een kameel gehad, maar die kameel het nie veel beteken nie, en ek stel toe voor dat ek 'n kaffer sou neem en met my osse vooruitgaan, om te kyk hoe die wêreld vorentoe lyk.

Met die jong en 2 ry-osse is ons daar weg. Die aand om 8 uur kom ek by Dekweto, maar daar was nie die minste teken van 'n pad nie; net hoë sandduine, dik bome en bosse, en Dekweto is 'n moeras, omtrent 500 tree breed met 'n klein stroompie water in die middel, omtrent 6 voet diep.

Nadat ons 'n bietjie afgesaal het, is ons weer terug. Ek ry so'n vaal os, en die Kaffer 'n swartbonte. Teen 12 uur se kant die nag, gewaar ons nog niks van die wa nie, en ek is ook heeltemal verdwaal. Hier hoor mens die gehuil van 'n jakkals, daar die geskreeu van 'n wolf, of die geblaf van wildehonde.

So wat een uur skiet ek 'n skoot, maar daar was geen antwoord nie. 'n Ruk later en daar ver verneem ons die knal van 'n geweerskoot.

Herhaaldelik wou ek die os omdraai, want ek het gemeen ons gaan in 'n verkeerde rigting, maar hy blaas soos 'n slang en hou net koers—reguit wa-toe.

Ons was oortuig dat ons met die wa nie verder kon gaan nie. Dit was buite die kwessie om oor die duine te kom en 'n pad deur die dikke bosse te kap, en ons besluit om die wa en osse agter te laat, en met die 8 ryosse en die kameel voort te gaan. Van die jukke sou ek paksaals maak en van die bokseile sou my maat die sakke vervaardig. Ek het die jukke deurgesaag en aanmekaar gebou.

Toe die son die volgende môre sy kop uitsteek, begin ons te pak. Die Wambo osse wat sulke saals en pakke nie gewoond was nie, wis nie wat daar met hulle gebeur nie, en toe ons hulle los, sien jy sakke vere en meel waai. Toe ons die aand aan die Dekweto kom, het ons maar min van ons sakke oorgehad; water het ons die hele dag nie gesien nie.

het gesien dat 'n Kaffer elke môre 'n paar houe met die houtplak op sy oop hande en onder sy voete geslaan word. Die eerste môre is dit nie so erg nie, maar die tweede en derde loop die bloed uit die hande. Verder is die Portugese baie goed vir die volk.

Ons is toe per trein die volgende môre om ses uur in Benguella aangekom. Die Goewerneur se kar met twee pragtige muile was daar, om ons af te haal; en SEk. was baie vriendelik toe ons daar kom. Ons het die ontbyt saam met hom gehad. Hy maak toe baie verskonings, en sê hoe jammer hy was dat hy nie 'n kamer in sy paleis vir ons had nie; en ek moes daar niks van dink dat hy ons in die fort huisves nie, maar daar was 'n gerieflike kamer alles mooi skoon ingerig vir ons, totdat hy orders sou kry wat om met ons te doen.

Die Kommandant wat ons gevang het, Sampaai de Nobere, sê hy sou nie toelaat dat ons in die fort bly nie, en dat die Goewerneur ons in die hotel kon laat bly. Hy sou die verantwoordelikheid op hom neem, en dit het ook so gebeur. Die Goewerneur het ons al aande kom besoek en as hy nie kon kom nie, het hy 'n adjudant gestuur om te sien of ons niks nodig had nie en alles nog goed gaan.

Ons kry later kennis dat ons na Loanda gestuur sou word; die hoofstad van Angola, en vervolgens per skip na Portugal. Omtrent veertien dae het ons gewag en toe word ons na Lobito-baai gestuur, die hawe.

Ongeveer 'n uur voor die skip die môre in die hawe aankom, kom die Griekse konsul by my, en vertel my dat my vrou aan boord was van die skip waarmee ons moes vertrek. Dit was elf maande dat ons mekaar laas gesien het. Toe die skip instoom, staan sy op die dek. Dit was 'n groot blydskap. Die kinders wou niks met my te doen hê nie; hulle sê ek is 'n Kaffer. Ek was maer en swart gebrand, en het maar 160 lbs. geweeg.

## XV.

## KRYGSGEVANGENE ONDER DIE PORTUGESE.

My vrou deel my mee dat sy aan boord gehoor het dat daar 'n Engelse oorlogskip in die hawe was, en sodra ons in die see was sou hulle my afhaal. Ek vertel dit aan die Kommandant, en weier om op die skip te gaan. Die aand sit 'n hele paar van ons voor die raam in die hotel, toe die kommandant daar aankom en my waarsku dat ek nie so voor die venster moes sit nie, aangesien daar twee Engelse aan wal gestap het om my dood te skiet.

Mens moes beleefd wees, maar ek het my van die waarskuwing niks aangetrek nie. Ek het onmiddellik gevoel dat dit nie iets is waartoe 'n Engelsman hom sou laat vind nie. Hy mog onwetend deur ander gebruik word om sluipmoord te pleeg, maar hyself is netsomin daartoe instaat as ons, Afrikaners.

Die Kommandant het daar omgedraai, en die twee onskuldige Engelse laat vang en in die tronk gestop, en die skip is die nag weg sonder hulle.

Die Kommandant het toe 'n motorlorrie laat kom en my vrou, die twee kinders, komdt. Kampfer, Andries Kok, wat saam met my vrou gekom het, en myself teruggeneem na Benguella. Hy het vervolgens 'n Portugese oorlogskip laat kom, en daarmee is ons toe vervoer. Hy was toe net groot man, en sê die Engelse sou ons nie nou kom afhaal nie.

Die seereis van Lobito na Loanda was maar danig ongemaklik en ru. Die skepie, 'n kanonneerbootjie, was klein met slegs twee kanonne en 'n paar maksims bewapen, en het so erg geskommel dat dit soms lyk asof hy sou omkantel.

Na ons aankoms in Loanda, waar ons Engelbrecht en Marais gekry het, is ons na die Goewerneur. Andermaal is baie verskonings gemaak dat hy ons in die fort gevange moes hou maar gesê dat hy na Lissabon gekabel het en dit nie lank sou wees nie voor hy ons kon vrylaat.

My vrou en die kinders het in die hotel gebly. Elke môre het hulle na die fort gekom en saans eers weer teruggegaan.

Die fort was mooi skoon, met groot vertrekke en goed gemeubileerd, en 'n Portugese gevangene om ons te bedien met wat ons nodig het. Die Portugese gevangenes word nie opgepas nie. Hulle is Portugese wat in Portugal of in een of ander Portugese Kolonie verbrou het, en word dan na Loanda gestuur. Oordags loop hulle los, werk in die strate en die parke. Hulle oppassers is ook mede gevangenes. Dies wat

dit kan bybring, laat hulle families kom, en op Sondae is hulle vry om met hul gesinne uit te gaan, snags slaap hulle in die fort in 'n groot kaserne, op wit beddens, alger netjies en skoon.

Nadat ons agt dae in die fort was, het die Portugese van Loanda 'n petisie aan die Goewerneur voorgelê, waarin hulle waarborg en goed staan vir ons. Die Portugese het 'n pragtige huis gemeubileer vir ons, en ons gegee alles wat nodig was. 'n Kommissie is ook aangestel wat elke dag moes kom besoek aflê om seker te maak dat ons niks ontbreek nie.

Daar was nog Boere wat deur die Portugese gevang was in verband met die oorlog, onder andere oom Daan Roberts en de Flaming. „Oom Daan" was nog een van die Voortrekkers. Daar was ook nog 'n paar Duitsers in die Fort, wat die Portugese op die grens gevang het, met die geveg van Nonela.

Na ses maande het die Portugese ons vrygelaat en die reg gegee om in die land te bly, net waar ons dit verkies. My vrou en kinders, komdt. Kampfer, Adam Boshoff, kapt. Lodewyk Engelbrecht en luit. Koos de Klerk is per boot terug na Mossamedes, en daarvandaan per trein na Humpata. Die trein loop maar net tot onder aan die berg ; daarvandaan moet hulle maar die berg opklouter, na Humpata.

Awie de Klerk en ek is per trein na Malanche, omtrent 300 myl die binneland in, en reg oos vandaar oor land, met kar en vier osse, na Humpata. Dit het ons omtrent 'n maand geneem om daar te kom. Daar is so te sê geen pad ; ons kar het 14 maal omgeval, en ons had later net die twee wiele met die buikplank en disselboom. Ongelukkig het ons weer baie koors gekry.

Ons het toe weer by Bei uitgekom, waar ons weer ons vier osse en die donkie gekry het. Hulle was kliphard van die vuursiekte. Daardie gedeelte is maar sleg vir vee, maar baie goed vir saaiery en tuindery.

Ons het heelparty Boere-families op die pad aangetref. Dit het my voorgekom asof die mense moedeloos onverskillig was, en vir die dood niks omgee nie. By een familie, Grobbelaar, waar drie huisgesinne was, woon of bly hulle somaarso aan die maramba in hartbeeshuisies. Die een man was net terug van 'n tog, en soos hulle dit noem as die reëntyd hulle in die binneland vang, dan somer hulle daar oor. Hy het sy vrou en drie kinders daar begrawe ; net een kindjie had hy nog oorgehad, maar was alweer hard vanplan om 'n ander vrou te soek. Twee ander mans en twee vroue is ook daar dood.

Die tweede dag daarvandaan sien ek iets in die vlakte aankom,—'n wa. Langs die wa stap twee goed, wat my lyk soos volstruise wat wei, maar toe ons nader kom sou ons sien

dat dit twee Angola-boere was wat loop en wilde vye pluk. Dit het gereen, maar daaraan steur hulle hul niks. Een sit voor op die wa met 'n bokseil op sy kop en konsertina speel, agter in die wa lê ses vroue ernstig siek aan die koors. Hulle was op weg na die Amerikaanse sendeling, vir behandeling. By 'n klomp verlate strooihuise, het hulle uitgespan, die strooihuise aan brand gesteek en jy sou sê daar het niks gebeur nie. Wat 'n groot indruk op my gemaak het was die psalms wat hulle vroeg in die môre gesing het, daar in die stilte van die woeste bosse. Dit was lieflike musiek. So het ek hulle maar die hele pad langs gekry.

By ons aankoms te Humpata, vind ek dat my vrou 'n plaas, Rooiwal, gehuur het, en reeds die woningkie mooi agter mekaar had.

Angola is 'n mooi land, vrugbaar vir baie soorte tropiese produkte en vrugte, maar ons Afrikaners is te onverskillig en lewe te eenvoudig, in slegte wonings vir so'n klimaat. Ek het daar Portugese ontmoet wat reeds dertig jaar daar woon, en niks makeer nie. Humpata self is 'n pragtige plato, met dieselfde klimaat as Johannesburg, en volop water.

Met my deurtrek na Humpata staan ons een môre êrens uitgespan, toe daar 'n Portugees met 'n kar en ses osse by ons omkom. Hy kon taamlik Afrikaans praat, en hy vertel ons van ou murasies in die nabyheid en dat daar voorheen Boere gewoon het. „Hulle het hulle buurman se hoenders hoor kraai" sê hy, „en dit verdra 'n boer nie, as hy sy buurman se hoenders kan hoor gee hy pad".

Ses maande het ons daar gewoon toe die Portugese ons weer wegstuur na Loanda, dit was in 1916. Daarna het my vrou 'n slag na die Unie toe teruggekeer, en met haar terugkom het die Portugese ons na Portugal weggestuur. Beweer werd dat die Unie Regering beswaar gemaak het teen my verblyf aldaar, en die Portugese verantwoordelik gehou het.

In Lissabon het ons 'n tydlank in 'n hotel gewoon. Later is ons uitgestuur na Alcabasa, 'n klein dorpie. Op 'n plasie „Quinto de Santa Teresa" het ons gebly.

Aangesien dat dit sleg toegegaan het met die toelae wat ons vanweë die Portugese regering toegekom het, het ek besluit om na Spanje weg te loop. Die onreëlmatigheid met die toelae was toe te skrywe aan die gedurige verwisseling van regering, die een was nog skaars aan die bewind of daar kom alweer 'n ander aan die hoof; maar by dit alles was die Portugese baie goed vir ons. By een hotel waar ons gebly het, het ons 'n skuld van oor die £100 gehad, wat ons eers veel later kon afbetaal.

Toe ek wou wegloop leen ek by 'n Portugees £20, koop vir my 'n trapfiets en laat die res vir my vrou en kinders agter.

Met 'n ander Portugees het ek reëlings getref om my by die trein, 30 myl daarvandaan te ontmoet, en daarvandaan is ek toe per trein na die dorpie Castello Blanc ; en het vervolgens die hele dag geloop met die voet, en die aand so skaars-skaars op die grens gekom. Die Portugese op weg was vir my baie goed, omdat ek 'n Boer was. Op die grens was 'n klipmuur, en terwyl ek vreeslik moeg was gaan lê ek op die klipmuur met die gedagte dat hulle toe kon kom van net watter kant hul wil.

Van die Spaanse boere was nog op die land met hulle karre en osse, en in een van die karre het ek na die dorp gery, omtrent twee myl. Ek het opgemerk dat hulle karre nog hout-asse het, met blokwiele, en hulle span die osse in, deur die juk agter aan die horings vas te maak.

In die dorpie het ek by 'n wynwinkeltjie afgeklim, en toe die Spanjaarde naderhand verneem, dat daar 'n Boer in die winkel was, was die winkel weldra stampvol, en hulle drink net op „vive le Boere". Die een wys my 'n muntstuk, die ander 'n stukkie vierkleur of 'n uitknipsel uit die koerant, om te toon hoe hulle vir Paul Kruger en Christiaan de Wet van naby ken.

Die Portugees wat vir my die pad gewys het, is toe weer terug na Portugal. Die aand is 'n ou Spanjaard se vrou, die eienares van die wynwinkeltjie, saam met my na die stasie, en het my nog tien „pasetas" geleen om weg te kom. Sy het my kaartjie gekoop na Madrid, en 'n landgenoot gekry om my deur te help. Ek sou anders ook nooit reggekom het nie, want ek moes herhaalde male oorstap. Die Spanjaarde in die rytuig was 'n lekker klomp. Dit was maar 3de klas en die banke hard, maar elkeen het sy knapsak en sy leersakkie vol wyn, lekker wit brood en 'n stuk wors daarby. Hulle is baie gasvry en trakteer graag.

Ek kry toe een van hulle om my na die Duitse Konsulaat te neem. Dit was omtrent 12 uur die middag ; ek laat my aan-dien maar die konsul kon my nie sien voor 3 uur nie ; en ek gaan my toe aanmeld by die polisie. Ek had geen bewys om te sê wie ek was nie, en hulle het my van die een kriminele af-deling na die ander geneem. Hulle het ook gekabel aan genl. Botha, om te vra of ek erken word as Unie onderdaan, en die antwoord was dat die Unie-regering niks met my te doen had nie. Hulle het my toe in die fort saam met die ander gevan-gene offisiere gesit. Die fort is ingerig soos 'n hotel, en hier het ek gebly vir 'n paar dae, om vervolgens uitgestuur te word na Alcabasa den her Hares, 'n dorpie omtrent 30 myl van Madrid verwyder, waar die Duitse gevangenes gehou werd. Dit was meestal die offisiere en manskappe van die Kameroen, en onderseese bootoffisiere en manskappe, wat hulle gevang het.

Ons was onder die Spaanse generaal, Gavilkante, wat baie goed vir ons was. Hier het nog een van my ou offisiere, kapt. Engelbrecht by my aangekom. Komdt. Kampfer, Adam Boshoff, Awie en Koos de Klerk het in Portugal agtergebly. My vrou het ses weke na my, met baie gesukkel van die een plekkie na die ander, in Spanje aangekom.

Na die oorlog is ons terug na Portugal. Dit het maar swaar gegaan om in Portugal terug te kom, daar ek nie 'n paspoort gehad het nie. Voordat ek uit Madrid weg is, het ek die Britse ambassadeur gaan sien. Hy kon my nie voor 8 uur die aand ontvang nie, en hy sowel as sy personeel was baie vriendelik. Ons het lekker gesels, maar hy wou hê ek moes erken dat ek 'n fout gemaak had. Hy sê:

„You could have been a made man today".

„That, I consider, I am", was my antwoord.

Hy sê toe, „Yes, but we won the war"!

„You havn't won the war", sê ek, „you can though, if you are clever. You want me as a friend, and you want me to look upon you as a friend; but as long as I have to regard you as my conqueror there can't be peace."

Ek het verder aan hom gesê, dat as die Engelse beter taktiek gebruik had in Suid-Afrika, daar lankal vrede kon gewees het, maar solank as die Britse seksie ons laat voel dat ons geen reg in ons eie land het nie, „God save the King" in ons ore afdreun, en die „Union Jack" onder ons neus vryf, sal daar g'n vrede kom nie, maar dit sal erger word, en ek hoop hulle sal dit insien.

So het ek destyds gedenk, dat dit alles van die Engelsman afhang. Vandag weet ek dat dit van die Jood afhang, soos ek later in besonderhede sal aantoon.

Ons is toe na maande van moeite terug na Portugal, en in 1920 met die eerste Duitse skippie wat daar binnegeval het, na Duitsland. Dit was maar 'n sware en ongemaklike tog. Ek moes die kok van die skip £5 betaal vir sy kajuit, vir my vrou en kinders.

In Duitsland het ek baie ondervinding opgedoen in verband met fabrieke, die handel, spoorweë en dergelike. Daar was van die groot fabrikante in Duitsland, soos dr. Mannesmann van Westfalen, een van die grootste ysterfabrikante in Duitsland, wat my voorgestel het om fabrieke en besighede in my naam in Suid-Afrika te kom oprig. Ek kon die nie aanneem nie, omdat ek nie my naam wou verkoop nie, wat aan my land, Suid-Afrika behoort.

In Westfalen het ek twee Engelse Jode ontmoet; dr. Mannesmann het my gesê, dat hulle met hom kontrakte wou afsluit om artikels te vervaardig sonder naam; hulle stuur dit

dan oor na Engeland waar dit gestempel word „Made in England". Ek weet nie of hulle dit reggekry het nie, maar destyds was die Duitsers so gedruk dat hulle énige ding van die aard moes doen om die mense kos te gee en te betaal. Dit is dieselfde soort Engelse wat skreeu „buy British" en „business as usual", wat die vyand die goedkoop werk gee terwyl die Engelse Tommies na die front gaan en die vlag omhoog hou, om terug te kom op straat sonder kos.

Ek het die wêreld deurgekyk met die oë van 'n Boer, en gesien wat 'n volk moet doen om as 'n volk te kan bestaan; en ek het toe eers goed begryp hoe ek nie die reg had om my naam te verkoop nie; ek moes rondkyk en leer, en as ek eendag tot nut kan wees vir my eie land moes ek die ondervinding en kennis daar aanwend.

In daardie tyd was in Suid-Afrika die wolboere in die moeilikheid, en die Nasionale Party het munt geslaan daaruit en propaganda gemaak deur te sê, dat die Sap-regering nie die wol aan Duitsland wou verkoop nie. In sekere sin was dit waar, maar dit was nie die Sap-regering nie, dit was die Engelse Jood! Duitsland het die moeilikheid gehad met 'n lae wisselkoers, maar dit is volstrek nie te sê dat Duitsland nie ons wol kon koop of gebruik nie.

Vandag, na agtien jaar, verkoop ons 'n klein deeltjie van ons wol aan Duitsland op 'n ruilbasis, wat oneindig veel groter kon gewees het, as dit nie was vir die Jode-importeur, wat aan die Regering sê: „Soveel en nie meer nie"!

Daar was ook die moeilikheid van die skeepvaart; ek het 'n bietjie op die saak ingegaan met dieselfde direkteur Rauch, van die wolwassery te Leipzig, wat onlangs hier was, en het met hom ooreengekom om die wol te was, te kam, en te verkoop teen sekere bepaling waaroor ons ooreen sou kom.

Ek skryf toe aan genl. Pienaar, tans Administrateur van Transvaal, hoe groot die kanse was vir ons wol in Duitsland, en dat hulle 'n proefsending van 'n paar honderd bale moes probeer stuur, maar, het ek daarby gevoeg, 'n paar van die vernaamste wolboere moes die wol vergesel, sodat hulle hulself kon oortuig hoe dit gedoen moes word.

Genl. Pienaar se antwoord was, dat hy die wol sou kry en aanstuur, maar dat hy en ek moes optree as agente. Ek het genl. Pienaar gekabel, en ook geskryf, dat ek onwillig was om as agent op te tree.

Op 'n goeie môre toe ek op my kantoor in Berlyn kom, kry ek 'n brief van die Nederlandse Bank te Rotterdam, om te sê dat die wol deur die bank aangestuur is, en dat ek dit moes laat bewerk en hulle in kennis stel wanneer dit gereed sou wees vir verkoping. Ek telegrafeer aan die bank, dat ek met die wol niks te doen het nie en weier om dit te ontvang.

Die volgende môre kom die bestuurder van die Nederlandse Bank Rotterdam met die bestuurder van die Nederlandse Bank van Pretoria (wat in Holland aangekom het in verband met die wolsending) my sien. Ek weier toe om met hulle oor wol te onderhandel en hulle is daar weg na Leipzig, om die wolwassery daaraan te kry om die wol te bewerk. Ek besluit toe dadelik om sake self in hande te neem, en telegrafeer aan die wassery: „Hollanders kom; moenie met hulle onderhandel nie, ek kom self na Leipzig."

Die beide Hollandse sakemanne en ek is op dieselfde trein na Leipzig. Toe ons afklim is hulle eers na 'n hotel, maar ek het regstreeks na die wolwassery gegaan. Die direkteur, Rauch, was heeltemal gewillig om nie die wol van die Hollanders te neem nie, maar dan moes ek hom die eerste koopreg gee daarop. Toe was ek weer in die moeilikheid! Maar nadat ek die besigheid so'n bietjie oordenk had, het ek hom gesê.. goed, hy kan die eerste koopreg kry, maar, ek bepaal die prys.

Natuurlik het die groot koopman gemeen dat die Boer niks van die wolhandel af wis nie, en wat dit betref sou hy dit nie ver mis gehad het nie, maar met die prys het hy hom darem vasgeloop. Ons het die kontrak geskryf en geteken, en toe die Hollanders daar kom was alles afgehandel. Die Bankbestuurders sê toe dat ek hulle geld nodig had, maar daarvan was ek nie so seker nie. Ek het dadelik die wol laat waardeer en die voorskot wat genl. Pienaar van die Bank geneem had, laat terugbetaal deur die wassers, met wie ek ander reëlings getref het. Dit was 'n vry groot transaksie,—'n kwessie van sowat 300 bale wol.

Intussen het die wol in Hamburg op groot onkoste gelê, maar as dit regstreeks na die wassery gestuur was, soos die instruksies was, sou dit nie nodig gewees het. Toe die wol gewas was, het ek 'n monster in Berlyn ontvang, en die volgende dag kry ek 'n telegram van die wassery, met 'n aanbod van 32d. vir die kamwol, maar ek kom toe in aanraking met ander wolkopers wat my tot 42d. aanbied, en volgens die lopende wolpryse het ek die direkteur geantwoord dat hy die wol kon kry vir 52d. Hy telefoneer my dat die prys te hoog was, en wou weet wat ek van die wolmark af wis, en dat hy eerste koopreg besit. Dit was volkome reg, maar die prys was 52d. en so nie, was daar kopers gereed om dit daarvoor te neem. Hy het die wol vir 52d. geneem.

Ek kry toe groot bestellings van genl. Pienaar, om uit te voer, maar hoe ek die generaal ook daarop wys, dat dit nie sou gaan om vir die mense hul geld waarde te koop nie, omdat hulle die geld seker self nodig had, het dit niks gebaat nie, en dit het begrypelikerwyse 'n fiasko afgegee.

Op eie onkoste het ek dr. Herman van Schalkwyk, destyds mediese student in Holland, tans van Bethlehem, na Suid-Afrika gestuur, om die saak aan genl. Pienaar te verduidelik. Schalkwyk het genl. Pienaar gesien en ook verskillende Afrikaanse liggame, maar kon niks uitvoer nie. As genl. Pienaar destyds geluister het na die goeie raad, dan was die Jood nie vandag baas van ons wol- en ander markte nie. Ongelukkig was ons volkslewe tothiertoe nog maar altoos beheers gewees, nie deur 'n grootgeestige, maar 'n kleingeestige insig in sake, of, sal ek liewer sê, 'n onkundige insig, en dit gee die Jood sy kans. Hoe die Israeliet dit maak of deur wie hy dit doen, kom daar nie op aan nie. Dit is een van die groot oorsake dat ons ekonomiese toestand so ellendig is. As ons voormanne 'n bietjie meer oplettend wou wees, en hulself 'n beter rekenskap gee van hul plig, dan sou dit nie gebeur nie.

## XVI.

## MY ONTVANGS IN DIE VADERLAND.

---

Ek het baie geprobeer om uit Duitsland weg te kom, al was dit ook maar na Angola ; maar my vrou wou nie hoor van 'n dadelike terugkeer na Suid-Afrika nie ; sy was bang dat oom Jannie my sou ophang. Ek moes 'n plan maak om my vrou eers weg te kry, en dan sou ek agterna kon kom. Sy was toe op 'n Duitse eilandjie, Borkom, aan die Hollandse kus, en het intussen aan genl. Smuts geskryf om 'n paspoort na die Unie. Toe sy laas in die Unie was, het genl. Smuts self op haar paspoort geskrywe „Not to return to the Union again". Dit sou haar dus niks gehelp het om na die Britse konsul met daardie ou paspoort te gaan nie. Op haar aansoek ontvng sy toe 'n skimpende antwoord dat sy in Holland 'n paspoort moes gaan kry.

Ek gaan besoek toe my vrou op Borkom, en dieselfde Sondagmiddag kom daar 'n Hollandse skip vol studente aan. Ek stel toe voor om die kinders daar te laat staan, en dat ons twee op die skip na Holland sou gaan, want ons het al verskeie male aansoek gedoen om na Holland te gaan, maar die Hollanders wou ons nie sonder paspoort toelaat nie. Ons is derhalwe met die skip saam, maar toe ons in Delfzijl aan wal stap sonder 'n paspoort was die Hollanders net kwaad.

Hulle neem ons na die Kommandant van Polisie en dié wou ons net in die kalbas stop, maar het ons darem later toegelaat om in 'n hotel te gaan bly. Die volgende môre is ons voor die Magistraat gehaal en het 24 uur tyd gekry om die land te ruim.

Ons is na Rotterdam waar 'n goeie ou Hollandse vriend van ons op Schiedam gewoon het, mnr. Goemans, voorheen veearts in die Unie ; en daar het ons ook 'n paar Afrikaanse studente ontmoet. Roelof Botha, een van hulle en Dr. Havenga is saam met my vrou gegaan om 'n paspoort te kry na die Unie, en sy het die ook sonder moeite reggekry.

Enige tyd later is my vrou en kinders terug na Suid-wes, en na 'n groot gesukkel van oor die ses maande het ook ek daar eindelik in geslaag om 'n soort paspoort van die Duitse regering te kry, dat ek Duitsland kon verlaat. My plan was om na Lourenço Marques te gaan, maar daar ek dikwels al by die Portugese konsul was, was ek bevrees dat hy my sou herken en nie die paspoort teken nie. Ek skeer toe my snorbaard af, in die konsulaat gaan sit ek in 'n donker hoekie. Die konsul neem my paspoort boekie en vra of ek familie is van genl. Maritz, en toe ek hom vertel dat ek self Maritz is, sê die

ou,—„kom, laat ons maar teken voor daar weer iets in die pad kom."

Ek is vervolgens na die Hollandse konsul, maar die het allerlei besware gehad en met moeite het ek sy „visa" gekry om oor Holland te reis en daar skeep te gaan.

Ek is met die Ryperkerk terug na Suid-Afrika, en getuig graag dat kaptein en offisiere baie goed was vir my. Ons is deur die Suez, en ek het bly en dankbaar gevoel om die ou Suiderkruis weer aan die hemel te sien. Dit is vir die Afrikanersiel 'n deel van sy ou land.

Dit was die derde maal dat ek die Ooskus omgaan, maar dit was nog ewe interessant vir my om die maniere van die verskillende nasies aan verskillende dele van die kus, op te merk. Uit die Suez sien mens Arabiere met hulle gepakte kamele, en hul vee trek. Ander slaan tent-op met hulle vee en kamele rondom, en hier en daar sprei hul 'n bedemat uit en kniel daarop om hulle godheid aan te roep.

Eers in Beira vind die Engelse aan boord van die Ryperkerk uit dat ek ook op die skip was. Onnodig om te sê dat hulle telegramme gestuur het en in die koerante geskrywe het oor my en my euweldade. By my aankoms in Lourenço Marques was my vrou, genl. Jack Pienaar en ander vriende waaronder mnr. en mevr. O'Neil daar om my te ontmoet. Daar was ook 'n stuk of ses Unie-speurders present. Wat hulle eintlik wou hê weet ek nie. Net so kort voor sononder het ons in die baai aangekom. Dit was te laat vir die passasiers om te land, en die Portugese dokter wat aan boord gekom het, roep my in my kajuit en sê dat die Goewerneur gesê het dat ek saam met hom aan wal moes kom; dit kon dalk wees dat ek môre nie sou kon land nie, want die Unie-Regering maak beswaar.

Die Publiek het gemeen dat daar die aand niemand sou land nie, en ook die speurders is terug na hulle verblyfplekke. Net my vrou en genl. Pienaar het geweet dat ek sou land. Toe die speurders dit gewaar, stap ek die hotel binne.

Die anderdag môre het ek die Goewerneur gaan bedank vir sy vriendelikheid. Hy sê toe dat ek welkom was om in die land te bly, en enige plek vir my 'n plaas kon uitsoek. Aan die amptenare het hy bevele gegee om my enige ondersteuning te verleen wat ek verlang. My vrou en ek het toe die land deurgereis en uitgesien na 'n verblyfplek. Ongetwyfeld 'n vrugbare landstreek, lê dit ook baie gerieflik, met aan die eenkant die kus, aan die ander die Unie. Maar ek was al moeg van vreemde nasies en vreemde lande, ek wou terug na die Unie, al moes ek ook 'n paar jaar in die tronk sit.

Verskeie van my vriende het my daar kom besoek, soos

Dr. Herman van Broekhuizen, mnr. Harm Oost en ook my twee getroue ou vriende kapt. Kampfer (Oom Koper) en Willem Burger (Wit Jack). Hulle het ver gekom vanuit Boesmanland. Dr. van Broekhuizen was by my in Berlyn en het baie slim stories verkoop van wat hulle alles met Jan Smuts wil aanvang as hulle eenmaal aan bewind van sake kom. Hier in Lourenço Marques het hy dit ook breed laat afhang oor mooi toekomsplanne, maar nadat ek hom weer ontmoet het, toe hy as Parlementslid verkies was, doen ek die moeite om hom op te soek in die Nasionale Klub te Pretoria, nie om iets te vra nie, maar om as ou vriende te gesels. Ons het egter skaars vyf minute gesit, of hy sê: „ekskuus, ou broer, maar ou Schlesinger wag vir my"! Toe sê ek,—„Goeiendag dokter, is dit by jou ook al só laat?" En van toe af was dit maar altyd net wegskram. Ou Harm Oost het my eenmaal die vriendskap bewys om vir my 'n betrekking te kry as bestuurder op 'n Hollandse plaas in die Bosveld, ek voel dankbaar om te dink dat ek dit nie nodig gehad het om iets van hulle aan te neem nie. Dis eintlik baie jammer dat dit so moet wees, want daar sou seker niks lekkerder gewees het nie as om met die ou vriende hand in hand saam te werk om die skone toekoms van jong Suid-Afrika op te bou.

Na ses maande in Lourenço Marques het ek besluit om onvoorwaardelik die Unie binne te kom. Ek het aan genl. Smuts geskryf dat ek wou inkom. Hy het my geantwoord dat ek self moes weet wat ek wou doen; ek moes onthou wat ek gedoen het, en die gevolge daarvan verduur. Ek het hom toe geskrywe, dat ek weet wat ek gedoen het en dat, soos ek verstaan, hulle klagtes van diefstal, bedrog en verraad teen my had; aan wat hulle noem „hoogverraad" was ek miskien skuldig, maar daaraan moes hy ook skuldig gewees het, en van die ander dinge wis ek niks.

Daarop het ek aan die Minister van Justisie, Nicolaas de Wet, 'n telegram gestuur dat ek op 'n sekere datum op die grens sou wees, en dat hy sy instruksies dienooreenkomstig kon afgee.

Die Portugese was baie ontevrede dat ek wou teruggaan na die Unie. Hulle het gesê dat Jan Smuts 'n skelm was en my kop sou afkap. 'n Stuk of tien van hulle het ook met my saamgegaan tot op Komatiepoort, om te sien wat die Unie-regering met my aanvang. Toe ek op Komatiepoort aankom was die polisie daar, met instruksies om my gevange te neem. Toe die Portugese sien dat ons mekaar vriendelik met die hand groet, was hulle voldaan dat dit nie tot uiterstes sou gaan nie, en is huistoe.

Na 'n paar dae onder arres by die polisiekamp, het twee polisie-offisiere my kom haal en na Marshall Plein in Johan-

nesburg geneem. Ek was egter die heeldag vry, die aand eers is ek met twee speurders op die trein geplaas na Kaapstad. Die polisie was bang vir 'n gedrang op die Kaapstadse stasie en ons het op Belville-stasie afgestap en is vandaar per motor na die Roelandstraatse tronk. Op die agterplaas in is ons na die selle, maar toe ek instap en die ystertralies agter my toeslaan, dag ek by myself: „so'n perfide, so'n Engelse Jan Smuts."

'n Paar dae daarna het my vrou uit Suidwes in die Kaap aangekom. Ek was intussen goed versorg deur baie ou Kaapse vriende.

Die eerste dag is ek met 'n gewone motor na die hof vervoer, maar weens die objeksies van 'n sekere klas huislêervuurvreters en die gewilligheid van ons Justisie om hulle ter wille te wees, is ek later met die gewone tronkwa, die s.g. „Black Maria" vervoer.

Ek het geen getuie opgeroep nie, skuldig gepleit aan hoogverraad, maar onskuldig aan al die ander klagtes en met die kroongetuie bewys dat daar nooit soiets as diefstal of oneerlikheid voorgekom het nie. Ek het hulle gesê, dat ek nooit 'n sikspens gehanteer het nie; as ek geld wou gehad het, kon ek gebly het waar ek was, want dáar was ek tenminste veilig, en kon ek miskien nog 'n Sirskap boon-op gekry het. As daar van die geld makeer, dan moes hulle dit by die verantwoordelike persone soek. Ek was nie gewillig om my te laat gebruik om hul vuil werk te doen nie. Nadat ek teruggekom het, was ek ook nie gewillig om dit te doen nie, en vandag nog is ek nie daartoe gewillig nie—selfs nie vir die grootste rykdom van die wêreld nie.

Ek is na 'n lange en vervelende verhoor gevonnis tot drie jaar tronkstraf. Regter Gardiner het in sy uitspraak gesê dat hy vertrou, dat ek nog my bes sou doen vir die toekoms van Suid-Afrika. Na afloop daarvan het hulle my na die Johannesburgse Fort gestuur, waar ek 'n goeie kamer, met 'n bed daarin gekry het. Kos het ek van buite gekry van goeie vriende aan wie ek veel dank verskuldig is.

In die môre word ek in die agterplaas uitgelaat en om twaalf uur weer ingebring; om twee uur weer uit, en om vyf uur andermaal na binne. Met die Goewerneur van die tronk („Kakiepes", soos generaal de Wet hom genoem het) het ek amper moeilikheid gehad. Hy was een van die soort mense, insonderheid deur Justisie Minister de Wet daarvoor uitgesoek, wat eintlik nie in Afrika moes losgelaat gewees het nie, want dit is deur hierdie klas Engelse wat meer verbittering teweeggebring werd as deur al die ander tesame. Eers wou hy gehad het dat ek my kamer moes skrob; ek het hom egter reguit gesê, dat ek my plig as politieke gevangene ken, en dat

hy dit ook maar kon ondersoek. Toe eis hy weer, dat as hy in die móre vir inspeksie die ronde maak, ek met my hoed in my hand op „geef-ag" moes staan, met my tronkkaartjie in die regterhand. Ek het gesê hy kon met sy Minister en al na die ongeluk gaan voordat ek dit doen.

Nadat die Nasionale Regering aan bewind gekom het, besoek ds. Hattingh my eendag, en ek vra hom wat hulle plan met my was, hy sê toe dat hulle baie versigtig moes wees wat hulle nou vir my doen. Ek vra hom wat die rede is daarvoor. Hy sê my toe dat hulle nou die oorwinning behaal het met behulp van die „Arbeiders", maar oor drie jaar wil hulle weer 'n eleksie hê, en dan 'n Nasionale oorwinning sonder „Arbeiders" behaal. My antwoord was, dat hulle dan oneerlik sou wees teenoor die „Arbeiders". Ek het hom verder meegedeel dat hulle gladnie die oorwinning behaal het nie, maar alleen die verantwoordelikheid oorgeneem het wat hulle nie kan uitvoer nie. As genl. Hertzog enigsins die belang van die Volk wou behartig, dan moes hy na die Volk gegaan en gesê het dat daar 'n regering gekies moes word en die Volk dit moes kies. As hy in die pad van die keuse van so'n volksregering staan moes hy padgegee het. Ds. Hattingh wou gehad het dat, wanneer ek uit die tronk kom, ek propaganda sou maak vir die „Nasionale Party", en help organiseer. Ek het geweier op grond daarvan, dat ek nie gereed was om met 'n Jood saam op éen platform te verskyn nie, en my mede-Afrikaner met wie ek saam geveg en gely het, te help verower en verdeel met die hulp en tot voordeel van die Jood nie. Ek sê toe aan hom dat ek 'n Nasionalis is, maar nie 'n Sak-Nasionalis nie, 'n Nasionalis in die sin van 'n deel van my nasie. Dit is oor en oor bewys uit die lyding van die onselfsugtige mense wat geen nasionale beginsels of ruggraat het nie. By hulle was dit net 'n kwessie van hoe kom ek daar en wat kan ek daaruit maak, en vandag is dit nog so.

Waar is ds. Hattingh? Wie het hom doodgeskiet, en waarom? Dit is maar 'n baie swakke voorbeeld wat ons voormanne aan die Volk gee, en veral ons predikante.

Neem 'n man soos dr. Steenkamp, as daar ooit goeie manne was, wat ek amper aanbid het, dan was dit manne soos drs. Steenkamp en van Broekhuizen. Dit was 'n lekker gevoel om aan hulle hand te vat, om hulle te groet en jou hoed vir hulle af te neem, maar wat is hul posisie vandag? Toe ek in Berlyn was kom ds. van der Merwe, die later doctor en moderator van die Kaapse Kerk, met sy vrou, 'n susterskind van genl. Beyers, in Berlyn aan. Die dominee het 9 dae by my aan huis in Berlyn gebly. Hy toon my 'n brief dat hy gestuur was deur ons Kerke, en 'n ander brief van Sir Frederick de Waal, destyds Administrateur van die Kaapprovinsie, om

ondersoek in te stel en op hoogte te kom in verband met die swaksinnige inrigtings van die Vasteland. Ek neem die dominee toe die volgende môre na ons goeie ou Afrikanervriend, dr. Hintrager, en stel hom voor. Dr. Hintrager lui die vernaamste inrigtings in Berlyn op en maak bestellings met die hoofde, en gee ons ook nog 'n aanbevelingsbrief aan elke inrigting.

Toe ons die eerste môre moes gaan, sê die Dominee se eggenote dat sy eers na hierdie of daardie kunsgalery wou gaan. Die tweede môre moes hulle eers na 'n museum, die derde na wat anders. Die vierde was die bestelling vir 'n besoek aan die grootste inrigting vir swaksinniges in Duitsland, maar toe sê Mevrou : „Ag, ou hartjie, jy het al soveel gedoen, en môre moet ons weggaan, ek wil graag vandag na die een of ander plek (ek vergeet wat dit toe was) gaan kyk".

Ek wil bowestaande desnoods onder eed verklaar en bewys. Ek weet nie of hy mislei het met die doel van sy besoek, maar hy het nie een van daardie inrigtings besoek nie. Wie sy onkoste betaal het ; wat die onkoste was, en wat die rapport was wat hy kom maak het, dit weet ek nie. Dat hier twee monumente vir die dominee in Suid-Afrika staan, wat opgerig is deur 'n getroue liefhebbende gemeente en mede-Afrikaners,—dit weet ek wel.

By wie sal ons nou ons volks-ellende en die oorsake van 'n armblankedom soek ?

Nadat ek uit die tronk was, het genl. Pienaar, mnr. Harm Oost en dr. van Broekhuizen my ontmoet. Ek was bly dat hulle gekom het. Ek is terug na die Kaap, en einde 1923 werd my gevra om 'n Dingaansfees by te woon in Burgersdorp. Daarvandaan is ek na die herbegrafnis van gesneuwelde rebelle van 1914, te Beyersrust. Wat my hier dadelik getref het was dat daar nie één van al ons nasionale verteenwoordigers was nie. Vóor die verkiesing was die dooie beendere van die arme misleide rebelle en my eie ellende, eintlik die eleksie platform.

Ek het die Sekretaris van die geleentheid gevra, waar die „Nasionale" leiers was, Hy het my meegedeel, dat hulle wel uitgenooi was, maar almal een of ander floue ekskuus gemaak het, dat hulle nie kon teenwoordig wees nie.

Voorheen was daar een deputasie op die ander na genl. Jan Smuts, dat ek onverhoord moes terugkom en dat die klagtes teen my teruggetrek word. Nadat ek teruggekom het, onder die Smuts-regering, en bewys het dat ek geen oneerlike daad gepleeg het nie, behalwe wat genl. Smuts destyds hoogverraad genoem het, maar wat na my mening liewer verraaier van jou vyand as verraaier van jou Volk was, moes die „Nasionale" Party versigtig wees wat hulle vir my doen. Ook was

hulle skaam of bang om dâar by die herbegrafnis van genl.
ander mening of doel, sonder waarheid of eer. Dit is m.i. aan ons kerkstelsel te wyte.

Ek het die dag daar by die herbegrafnis 'n aanmerking gemaak, en gevra wat is so'n fees? Is dit 'n herdenking van die geskiedenis of is dit 'n voetbalveld? En wie is die besitters van die eiendomme van ons voorgeslag? Ek het die vraag self beantwoord: „Die Jood! Die Jood is die huidige besitter, die grootste bloedsuier van die wêreld. Ek bly daarby, hoewel die politici een en almal bang is om die Volk die waarheid te sê."

Ek het daar ook gevra of daar een van ons voormanne was wat navraag gedaan het na wat daar geword het van die vroue en kinders van die helde wat ons die dag daar herbegrawe het. Ek het gesê, as ek wegval kon hulle my bene maar daar in die duine laat lê, as hulle net my vrou en kinders opsoek en help versorg. Maar dis ook 'n skynheilige swakheid wat ons Volk aankleef, om vir oënskyn iets te doen sonder ander mening of doel, sonder waarheid of eer. Dit is m.i. aan ons kerkstelsel te wyte.

Toe ek in die Fort was het Eerw. Koekemoer elke Sondag daar 'n diens gehou. Hy vertel dan aan die jong Afrikaanse prisoniers van die heerlikheid van die Godheid en die hemel, en dat hulle nie mag woeker of steel nie, en hy het soveel te kenne gegee dat hulle maar net op hulle knieë moes staan en God bid en Hy sou jou alles gee wat jy nodig het. In die tyd wat ek daar was, het daar van die jong manne elke Sondag aan eerw. Koekemoer gevra, dat hy vir hulle tog 'n bybeltjie moes bring. Die bybeltjie het nie gekom solank as wat ek daar was nie, en daar was ook geen praktiese raad of leiding nie, alles net uit die hoë hoogte van die abstrakte.

As jy daardie jong manne so sien, en jy kyk hulle so deur, met 'n opregte Afrikaner liefde, en jy sien die fris jong Afrikaners met die hoenderspore op die rug, en jy vra wie sy vader was,—dan vind jy dat hy saam met jou op die slagveld geveg het, en baie van hulle op die slagveld gebly het. Dan kook jou bloed om te dink dat dit dieselfde Boere-Generaals is, onder wie daardie jong manne hul vaders geveg het, wat vandag aan die hoof van sake staan, met al die mag in hulle hande, maar die jong Afrikaners by klompe in die tronke laat beland deur hulle wanbestuur en gebrek aan bestuur. Hulle is nie daar omdat hulle as skelms of moordenaars gebore was nie, maar weens die druk van omstandighede. Weens gedwonge armoede en honger het hulle na die stede toegevlug, en daar is hulle verplig om dinge te doen om 'n stukkie kos in hande te kry—totdat hulle in die tronke te lande kom.

Is so'n jong man eenmaal in die tronk dan is daar geen kans meer vir hom om 'n werk te kry, of om iets te doen nie,

en hy moet sy hele lewe deurworstel in 'n ryk land waarvoor sy voorgeslag hul lewe en bloed opgeoffer het—'n verskoppeling, 'n „poor white." As die toestand so bly voortbestaan, sal ons eersdaags 'n bandiete bende van ons eie kinders in ons land hê, want hoeveel bruikbare jong Afrikaners, goed geleerd, aan wie die ouers hulle laaste sikspens gespandeer het en ook my geld geleen het, om hulle geleerd te kry, loop vandag op die strate van ons groot stede rond, of moet vir 'n hongerloon werk.

Nadat ek van die herbegrafnis af in Kaapstad teruggekom het, ontvang ek van die Kristenbond van Johannesburg 'n uitnodiging om Voorsitter van die Bond te word. Ek het die uitnodiging aangeneem. Hulle het toe ettelike boeke, waaronder die Joodse Protokol van Zion—waarvan ek uittreksels as bylae by hierdie boek opneem,—aan my gestuur. Ek het die boeke gelees en bestudeer. Ek beveel die lesing en bestudering daarvan aan by alwie die werklike vyand van ons Volk wil leer ken, namelik die Jood.

XVII.

## DIE JOODSE VERBORGE HAND.

Nadat ek boeke van die Kristenbond ontvang en 'n studie van die Jood, sy geskiedenis en dade, gemaak het, het ek uitgevind wie die werklike opstokers, en wat die werklike oorsake van ons Tweede Vryheidsoorlog was. Dit is onmoontlik om alles haarfyn te gee, maar ek wil net probeer om aan te dui op watter dwaalspoor ons verkeer.

Laat ons dan by die Jameson-inval voor die jongl. oorlog begin.

Soos ek aangetoon het, was die gevoel tussen Boer en Brit baie onaangenaam, en gevoelens het hoog geloop, na die Jameson-inval. Die een het gemeen dit is die ander wat skuldig is.

Die groot oorsaak was egter die „Verborge Hand!" Daar was onrus, nieteenstaande die pogings van indiwiduele persone en verenigings om vrede tussen die twee nasies te bewerkstelstellig. Dit het duidelik geword dat al die pogings met opset op elke draai deur 'n mysterieuse invloed en verborge mag verydel werd.

Wat is dié euwel, dié verstorende mag?

Dit was die verborge hand van die Jood!

Reeds so vroeg as 1885 was hulle al besig om Suid-Afrika in hul doodsgreep vas te klou. Ek haal hier aan 'n vertaling uit „WHO WANTS WAR" (DEEL II. Bladsy 1-5).

„In 1885 het 'n nuwe element te voorskyn gekom. Die groot, ryk goudvelde van Transvaal werd ontdek. Die Jode het toegestroom na Suid-Afrika, dit was 'n ware stormloop. Die Boere, veeboere en landbouers, wat 'n afsku het in goudsoekers, awonturiers en finansiers van alle kleure, het geprobeer om hulle planne te dwarsboom en te verydel.

Aangehits deur 'n gees van hebsug sonder perk, sonder om vir iets te stuit, het hierdie Jode korrupsie en mag gebruik, menende om die skatte as geheel in te palm. Behoort die goud van die wêreld dan nie op bevel van God aan hulle nie?

„Die Jode het die Boere wat niks geweet het van ‚groot besigheid' nie, probeer opsteek teen die Britse Imperialisme en het daarin geslaag. Die gevolge was 'n bloedige oorlog van oor twee jaar, 'n oorlog, wat die Jode geweet het om onvermydelik te maak, terwyl hulle die vernaamste voordeel daaruit getrek het. In die oorlog ingetrek in alle opregtheid, was ook die meeste van die Engelse daarvan oortuig, dat hulle geveg het vir die grootheid en eenheid van die Britse Ryk, en nie om Joodse gulsigheid na goud te versadig nie.

„Conan Doyle skrywe aan Jean Corrère, korrespondent van die **Tempo**: ‚Kan jy dit glo, dat ons vir twee jaar tevrede was in die land om ons lewens te waag teneinde sekere myne te vat, wat, na alles wat ook al gebeur, nie ons s'n sal wees nie, maar die Kapitaliste s'n, wat grotendeels Jode of Duitsers of altwee is? Watter voordele sal ons in die Goudmyne hê?

„Jean Corrérre haal aan van 'n Engelse offisier, Kaptein G., wat hom te Bloemfontein gesê het: „Dit is ongetwyfeld net om goud aan 'n sekere paar finansiers te gee wat ons nou nie weet waar hulle hul skuil hou op die oomblik nie, vir wie die soldate van Groot Brittanje hierheen gekom het."

Lord Milner, toe nog Sir Alfred Milner, wat enige ding in sy vermoë gedoen het om die Afrikaners te vertoorn, deur sy onregvêrdigheid en blinde vooroordeel, verklaar in 1900:

„Ons het niks gemeenskapliks met die kapitaliste van Johannesburg nie. Ons maak oorlog teneinde Engeland se regte en belange te beskerm . . . . ."

'n Paar jaar later sit hy saam met sommige Lords en Joodse hoë finansiers soos Sir Edward David Stern, A. H. Goschen, en bo almal Sir Segismund Neumann, as lid van die Adm. Council in die Londense Joint Stock Exchange. Laasgenoemde Jood was een van die hoofopstokers van die Transvaalse oorlog.

Daar was 'n geniale fortuinsoeker, een van die mense met 'n Imperiale oog, met 'n breë uitsig, wat ver vooruit gesien het —Cecil Rhodes. Die geluk het hom na Suid-Afrika gelei, waar hy van groot dinge gedroom het. Die ontdekking van die diamantmyne het klompe klein Joodse avonturiers aangelok, daarop uit om 'n fortuin te maak, gewetensloos, voorbarig en eersugtig. Cecil Rhodes het gemeen om hulle te gebruik, en uiteindelik was dit hulle wat hom gebruik het. Danksy hulle kleinlike talente, het hulle daarin geslaag om sy genie om te draai in geld.

Baie gewild in die Kaap, op 'n goeie voet met die Afrikaners van wie Jan Hofmeyr die leier was, en laasgenoemde se vriend, het Rhodes Eerste Minister van die Kaap-kolonie geword. Sy verhouding met die Transvaal was vriendskaplik, tot die mysterieuse gebeurtenis van 1895, nl., die Jameson inval.

Dokumente wat in die blouboek wat deur die Kaapse Parlement gepubliseer is, na die inval, en in verband met die voorafgaande gebeurtenisse staan, het 'n sonderlinge lig gewerp op die bedrywighede van 'n sekere paar Jode, veral twee van hulle, wat later in Engeland hoë lui geword het. Hulle was sir Alfred Beit (gebore in Hamburg) van die firma Werner-Beit-Eckstein, wat 'n lewenslange direkteur geword het van

die de Beers (Consolidated Mines Ltd.), en sy medepligtige Lionel Philips wat in 1912 tot baronet verhoog is. Ons sal deur dié dokumente aantoon wat die werklike aandeel van die Joodse groep, Werner-Beit-Eckstein was in die gebeurtenisse wat die Jameson-inval en die oorlog voorafgegaan het. Dié twee samewerkers, Alfred Beit in Londen op die aandeelmark in 'n Engelse omgewing, en Lionel Philips, wat in S.A. gewerk het.

Op 16 Junie 1894, skrywe Philips aan Beit:

„Beste Beit,

„Natuurlik, wat ons ookal doen, moet gedoen word deur andere, maar ek glo nie dat die groot belange dit kan bybring om sake onverskilliglik te laat sloer nie. As jy Rhodes vertrou en kabel „Sien Rhodes," sal ek afreis Kaap-toe. My eie gevoel is, dat ons moet wag en sien en ons geld gebruik om die Raad (Transvaalse Volksraad) te verbeter. Die bewaarplaats kwessie, dink ek, sal in ons guns besleg word, maar dit sal £25,000 kos. Dit is voorgestel om 'n groot bedrag geld te spandeer om 'n beter Raad te bewerkstellig, maar onthou moet word dat dit deur onlangse wetgewing 'n kriminele oortreding geword het om geld op eleksies te spandeer, en die saak moet dus baie versigtig behandel word.

„Dis my ook vertel dat hy, die President, gesê het, dat hy baie kwaad is vir die Ecksteins, en dat Nellmapius die beste vriend was wat die Staat gehad het, en nou dat hy nie meer daar is nie, het sy weduwee niks, terwyl ons 'n ontsaglike fortuin uit hom gemaak het.

Lionel Philips.

Tweede brief van Philips aan Beit . . . 15 Julie 1894:

„Beste Beit,

So ewe jou kabel ontvang wat lui „moenie Rhodes sien nie, ens." waaroor ek baie bly is. Ons wil geen rusie hê nie. Ons troefkaart is 'n fonds van £10,000 tot £15,000 om die Raad te verbeter. Ongelukkig het die Kompanie nie 'n geheime diens fonds nie. Ek moet 'n weg uitdink. Ons wil self nie uitdop nie.

Lionel Philips.

Derde brief van Philips aan Beit—12 Augustus, 1894:

„Beste Beit,

Ek sal ook sien of dit nie moontlik is dat die Kompanies hulleself sal voorsien van 'n paar gewere, ens, sonder om onnodige onrus te veroorsaak of om aktiewe stappe in Pretoria uit te lok nie."

Hierdie derde brief bewys dat meer as 'n jaar voor die Jameson-inval, die Joodse sakemanne in Londen en Johannesburg al gedink het aan 'n gewapende opstand. Hierdie orga-

nisasies (Werner-Beit-Eckstein) met behulp van die Wolff-Sindikaat, het Dr. Jameson voorsien van die geld om 'n troep te vorm van ongeveer 800 man, waarmee hy Johannesburg skielik sou aanval onder die voorwendsel dat hy die „Reformers" gaan help. Die saamsweerders het Jameson belowe dat hulle 'n opstand sou verwek op die oomblik wanneer die inval gemaak word. In plaas dat hulle, hul uit die voete gemaak het, en hul aandeel weggesteek het, gaan hulle en waarsku die Boere regering dat iets aan die broei was. Soos vooruit bekend was, het die inval misluk. Behoorlik ingelig, het Alfred Beit, wat in Londen gewerk het, reeds lankal sy posisie op die Aandelebeurs verseker. Die nuus van die Jameson-inval het die Suid-Afrikaanse aandele geweldig laat val op die Londense Beurs. Die Boere het in hierdie inval 'n verraderlike stap van Engeland gesien, en die gevolg was dat daar dwarsdeur Suid-Afrika 'n wrewelige haat ontstaan het tussen diégenes van Afrikaanse en Engelse afkoms wat vir 10 jare op goeie voet saam gewoon het. Nou was die oorlog onvermydelik, en dit het dan ook vier jaar later losgebars. Dit het meer dan twee jaar geduur en het Groot Brittanje 'n geweldige opoffering van menselewens en geld gekos, buiten die morele terugslag in die oë van die wêreld.

Cecil Rhodes, beskou as medepligtige, en ook verantwoordelik vir die Jameson-inval, nieteenstaande herhaalde ontkennings nie was gedwing om sy premierskap te bedank. Gewantrou deur almal en min of meer onteer, het hy nooit weer oor die „episode" gekom nie. Vandag blyk dit, dat die dinge mooi agter sy rug gereel was deur die jode, wat alleen die voordeel daarvan getrek het. Hy wat genoem was die „Napoleon van die Kaap," en wat in werklikheid 'n geniale leier was, het na die aanvang van die oorlog gesterwe, toe hy 49 jaar oud was, en het die sake oorgelaat in die hande van 'n klas hebsugtige Jode, om enorme wins te trek uit sy ideë en sy ondernemings.

Myns insiens het Rhodes wel 'n plan gehad om die twee republieke in te palm, en éen groot Britse Staat te stig, maar die Jode het hom net uitoorlê.

Na die inval misluk het, het Lionel Philips, nieteenstaande sy versigtiheid en sy „go-betweens" in die saak betrokke geraak. Hy is gevang en verhoor. Skuldig bevind weëns deelname aan die opstand en komplot, is hy tot die dood veroordeeld, maar het eindelik daarin geslaag om daarvan af te kom deur 'n boete te betaal. In 1912 is Lionel Philips verhef tot Baron en, behang met goud, het hy die prys ontvang van die Engelse bloed wat hy grotendeels gehelp het om te vernietig op Suid-Afrikaanse bodem.

**In hierdie sake word bewys die samewerking tussen**

Joodse finansiers en Britse Imperialisme. Watter een het op die ou end die beste gebruik van die ander gemaak? Oënskynlik Britse Imperialisme; in werklikheid die Jood. Hierdie suksesse, die swygende medepligtigheid het hom toegelaat om terwyl hy sy rykdomme tot 'n onbedenklike mate vermeerder het, sy heerskappy oor Brittanje en die hele „Empire" te bekragtig. Die mag van die Joodse geldwese is verbasend in Londen, dikwels oorwegend, sonder publisiteit, want hy vrees die helderdag-lig. Die Engelse besittings in Afrika, is Britse grondgebied wat geplaas is onder Joodse mandaat.

Die Joodse internasionale finansiers wie se Hoofkwartiere in Londen is, het alles gewen en niks verloor nie. Engelse Afrika het 'n ware beloofdeland vir hulle geword.

So sien u wie die werklike oorsaak was van die Boereoorlog. En wat het dié oorlog gekos? 26,000 vroue en kinders, 5,000 burgers en die ontsettende aantal Engelse soldate behalwe nog al die smart, lyding en ellende; en dit net vir die Jood en sy geldgierigheid!

Ek het die oorlog deurgemaak onder 'n wanbegrip, maar nou het ek uitgevind wie agter die meeste oorloë in die wêreld sit, en ek het daardie „verborge hand" van die Jood bestudeer, en sal nou bewys wie hulle is, en hoe hulle tewerkgaan, vanaf hul stamvader Abraham tot vandag toe. Hulle is die laagste en lafhartigste ras wat daar op die wêreld bestaan. Lafhartig en leuenaars is hulle, vanaf Abraham, volgens hulle geskiedenis en dade.

XVIII.

## JOODSE AFKOMS EN INVLOED IN ONS KERK.

Ons sien vandag dat ons Kristenkerke 'n „Vereniging van Jode en Kristene" gestig het, waarvan die Moderator van die Transvaalse kerk onder-Voorsitter is, en waar sy vrou en ander predikante van die Ned. Geref. Kerk aan behoort.

Die doel van die Vereniging is (hul eie woorde):

„om die goeie verstandhouding tussen Jode en nie-Jode te handhaaf en te bevorder, en om kennis te versprei insake die faktore (maatskappelike, ekonomiese en andere) wat tot wrywing lei".

Om te bewys wie die Jood is en dat hy 'n lafaard en 'n leuenaar gebore is, moet ons hom by sy stam vat namelik by Abraham. Ons sien in Gen. 12 van vers 10 tot 20, van welke maaksel hierdie Jood was. Hy gaan selfs so ver om sy vrou te sê, sy moet sê dat sy nie sy vrou is nie, maar sy suster. Farao het haar tot bysit geneem. God het hom gestraf deur Abraham se leuens. Hierdie soort ding het ek in Johannesburg gesien. Jode wat in Europa getroud was, het hulle vroue hierheen gebring om in ontughuise vir hulle geld te verdien. Dieselfde lae daad het Abraham ten tweede male gepleeg, soos ons sien in Gen. 20 vers 2 teenoor Abimeleg.

Die Jood is onassimileerbaar met ander nasies, want Abraham het „as vreemdeling verkeer", soos in die aangehaalde hoofstukke gesê word. Selfs Izak se vrou moes uit sy eie nasie en huis kom.

Vol bedrog, want dis niks anders nie, vind ons Jakob en Esau se bedrog weer, toe Esau sy eersgeboortereg verkoop.

Laat ons Izak neem. Volgens Gen. 26, 7—10, het hy Rebekka ook as sy suster voorgestel en weer wou hy onheil op Abimeleg bring, wat in vrede met hulle gelewe het en wie se goedheid hulle geniet het.

Izak sê self in vers 35 hoe Jakob met bedrog gekom het en die seën gesteel het. So steel hulle deur bedrog nou vandag ons volk se eersgeboortereg, onder die voorwendsel dat hulle God hulle dit toeken net soos Jacob die naam van God as getuie genoem het—wat 'n leuen was.

Tydens die regering van Totmes III het Israel 'n periode van verdrukking ondergaan soos nog nooit tevore nie, Moses se vlug na Midian, toe Totmes na Hatshepsut se dood die regering op hom geneem het, is al bewys dat hy die Israeliete nie gunstig gesind was nie. Totmes III word dikwels die grootste van die Farao's genoem, veral omdat hy nie minder as sewentien groot veldtogte onderneem het na Palestina en

Sirië nie. Op daardie togte het hy gewoonlik die stede en verskansings vernietig en die volkere aan sy oorheersing onderwerp. Beskrywings van baie van hierdie veldtogte word vandag nog in die vorm van spykerskrif op ou tempel- en paleismure in Egipte gevind. Tydens Moses se leeftyd toe hy veiligheid in Midian gesoek het, was Totmes III in die werklikheid besig om dieselfde nasies teen wie Josua later moes optrek, aan Egiptiese heerskappy te onderwerp. Die gedagte is selfs uitgespreek dat hierdie strooptogte van die Egiptiese vors deur die Here bestem was om die verdediging van die Beloofde Land teen die manskappe van Josua swakker te maak. Is dit nie moontlik dat Totmes se vernietigende roede daardie Kanaänitiese volkere geweldig moes verswak het en die weg vir Josua in meer as een opsig oopgemaak het nie? Professor Garstang bring in hierdie verband die volgende tekste onder ons aandag:

„Ek sal my skrik voor jou uitstuur en elke volk by wie jy kom, in verwarring bring. En Ek sal al jou vyande vir jou laat vlug. Ook sal ek perdebye voor jou uitstuur; dié sal die Hewiete, Kanaäniete en ander volke verdryf."

Ons ken die geskiedenis van Jacob en Laban, hoe Jacob later die besitter was van die meeste vee en moes wegtrek, hoe hy met sy vrou stilletjies ontvlug het, hoe Rachel haar vader se afgod gesteel het.—Uit hierdie verdraaide geslag is die Jode voorgekom.

Daar is Josef, wat sy broers by Faroa voorgestel het. Hulle wou in die land woon maar as vreemdelinge (Gen. 47 : 4) en hulle het die beste deel gekry.

As ons daarop wil ingaan, sal ons vind dat dwarsdeur die Bybel hulle altyd daarop uit was om te bedrieg en te vervolg soos die seuns van Jacob gemaak het met die Segimiete.

As ons Moses se wette deurgaan, sal ons sien hoe hy bedrog, omkopery, valsheid, ens., belet; en dit is op bevel van God, soos in Eksodus, Leviticus en Deut. uiteen gesit is.

Lees die vervloekinge in Deut. 28, en sien of dit nie vandag die geval is met die Jode nie. Tref Gods oordeel hulle nie?

Oral waar die Jood gewoon het, sien ons dat die volk hulle gesê het: Vat julle goed en trek weg. Net die Egiptenare wou hulle uitroei.

Daar is Dawid se oneerlikheid om 'n ander se vrou te kry. Sy eie seuns hul bedrog. So vind ons die bedrog dwarsdeur, tot by Kristus se kruisiging.

Selfs Kristus sê in Joh. 8—44: „Julle vader is die duiwel

en was 'n mense-moordenaar, ens." Is die Jood vandag anders dan in daardie dae van Moses en voor, ja, selfs na, Kristus?

En nou vind ons dat ons kerke en Staatsmanne, wat in die een verlosser glo, waaraan die Jood nie glo nie, diegene teenwerk wat wil bewys wat die Jood werklik is. Die Jood het sy houvas reeds op die Ned. Geref. Kerk gekry, selfs Joodse predikante dien in ons kerk. Die Kristen word 'n „euwel"! (Kommissie van die Kaapse Kerk in die „Sending onder Israel".)

Toe Saul die Amalikiete moes uitroei, was dit na die Jode se moordlus. Hulle moes Moab uitroei! Vandag is die Jode **besig om ons as Kristene uit te roei** deur ons eie Kerk daarvoor te gebruik. Ons moet ons eie lewe en bestaan verdedig. Dit is nie 'n Joodse kwessie nie, maar 'n kwessie van eie bestaan—vir eeue 'n kwessie van Kristus of Satan.

Die Jood het gevind dat die geloof 'n sterk saak is, en as hy die geloof kan ondermyn verswak hy die Volk. Wat het hulle in die verlede gedoen met die Kerk? Ons weet hoe hulle die Kristene vervolg het.

Hulle het die Roomse kerk ingegaan as priesters en monnikke om dit van binne te ondermyn.

Onlangs het 'n Jood op 'n vergadering van Jode verklaar (volgens die „Catholic Gazette"): „Die Kristene in hulle onkunde het 'n makliker prooi geword as wat ons verwag het. 'n Mens verwag meer praktiese kennis en algemene kennis, maar hulle is niks naders dan 'n klomp skape nie. Laat hulle vet word op ons velde, en hulle sal waardige slagvee word vir ons toekomstige kring van die wêreld".

Dieselfde blad sê: „Martin Luther het geswig vir ons invloed, en die invloed van Joodse vriende en weer deur Joodse mag, met Joodse geld het hy in sy sameswering teen die Katolieke kerk geslaag".

„Kalvyn was een van ons kinders, hy was van Joodse afkoms, en is deur die Joodse mag aangemoedig met Joodse geld om 'n standpunt vir die Hervorming op te stel." Die Jood het dit gedoen nie tot beswil van die Kristen nie, maar om die Kristen op 'n vreedsame wyse ten onder te bring. Daarom word die Kalvinistiese Bond aangemoedig, en bestaan daar geen Lutherse Bond nie.

So sien ons dat die Jood die vader van die Hervorming was, en vandag is hy nog steeds besig om ons geloof en ons kerke te hervorm na sy wil en smaak, en ons predikante gaan daarmee saam onder die dekmantel van Kristelike „verdraagsaamheid".

Het die Jode hierdie verdraagsaamheid getoon aan Gods afgesante, die profete?

Hulle wou selfs Jeremia om die lewe bring. Kristus het hulle gekruisig, en vandag is hulle skielik so erg begaan oor „Kristelike verdraagsaamheid". Hulle skreeu om hulp en al die tyd is dit hulle wat die Kristen verwurg.

Martin Luther was 'n sterk man, en het hom nie laat lei soos hulle wou nie, en hy het hulle leer ken en gesien wie die Jode is. Hy het sy vriende, die Jode, in die begin nie geken nie, maar toe hy uitgevind het wie hulle is, het hy hulle baie goed geken en getuig van hulle as volg:

MARTIN LUTHER: (A.D. 1483-1546) „Hoe lief het die Jode nie die boek van Esther, wat so paslik is by hul bloeddorstige, wraaksugtige en moorddadige welluste en hoop. Die son het nog nooit op so'n bloeddorstige en wraaksugtige nasie geskyn nie, wat hul self verbeel die uitverkore nasie te wees, sodat hulle die heiden kan vermoor en verwurg.

„Geen volk onder die son is so gulsig soos hulle was en sal wees, soos 'n mens kan sien aan hulle vervloekte afpersing en woekerwinste. Hulle stel hulself tevrede, dat wanneer hul verlosser kom, hy al die goud en silwer van die wêreld sal bymekaarmaak en tussen hulle verdeel.

„My raad is dat mens hulle sinagoges moet verbrand. Wat nie wil brand nie moet met grond bedek word sodat niks daarvan gesien kan word nie . . . 'n Mens moet al hul gebedeboeke vernietig, asook afskrifte van die Talmud, waarin hulle hierdie ongoddelikheid leer.

„Jong Jode en Jodinne moet die hark, byl, graaf, jaagbesem en spinwiel gegee word, sodat hulle hul brood kan verdien met die sweet van hul neuse."

MOHAMMED: (A.D. 571-632)—Dit is vir my onverstaanbaar waarom 'n mens nie lankal hierdie dooduitademende diere verdrywe het nie. Maak 'n mens nie onmiddellik mensvretende diere dood nie, al het hulle 'n menslike gedaante? Is die Jode iets anders dan die verslinders van mense?

ST. JUSTIN: (AD 166) het gesê: „Die Jode het agter al die vervolging van die Kristene gesit. Hulle het deur die land gedwaal, en versprei haat oral, en ondermyn die Kristen geloof."

TERTALLION): (AD 150—230), „Die Jode het die broeiplek gemaak van elke onkristelike aksie of daad."

ST. THOMAS AQUINAS: (AD 1227—1274) skrywe „Die Jode moet nie toegelaat word om te behou wat hulle van ander deur afpersing geneem het nie. Dit sal beter wees as hulle gedwing word om te werk en hul lewe verdien i.p.v. dat hulle niks doen maar tog nog geldgieriger word."

DIODORUS (B.C. 30 A.D. 20) het gesê: „Die vriende van Koning Anteochus (BC 175—163) het by hom aanbeveel

## OVEREENKOMST TUSSEN MARITZ EN DE GOEVERNEUR VAN DUITS ZUIDWEST-AFRIKA.

Overeenkomst gemaakt en aangegaan door en tussen de Keizerlike Goeverneur van Duits Zuidwest-Afrika, als vertegenwoordiger van zijn geëerbiedigde Majesteit de Keizer van Duitsland, en Generaal G. S. Maritz, die namens en ten behoeve van een aantal officieren en manschappen handelt die bereid zijn de onafhankelikheid van Zuid-Afrika te verklaren, te weten :—

1. Genoemde Generaal G. S. Maritz heeft de onafhankelikheid van Zuid-Afrika verklaart en de strijd tegen Engeland aangevangen.

2. De Goeverneur van Duits Zuidwest-Afrika erkent alle Afrikaanse strijdmachten die tegen Engeland optreden als oorlogvoerende machten aan en zal ze, na verdere besprekingen, in de strijd tegen Engeland ondersteunen.

3. Wordt Brits Zuid-Afrika gedeeltelik of als een geheel onafhankelik verklaard zal de Keizerlike Goeverneur van Duits Zuidwest-Afrika alle middelen aanwenden om die Staat of Staten zo spoedig mogelik door het Duitse Rijk als zodanig erkend te krijgen en ze te laten vallen onder de algemeene vredesluiting.

4. In konsideratie voor zodanige verleende hulp zullen de nieuwgevormde Staat of Staten geen bezwaar maken als het Duitse Rijk Walvisbaai en de Eilanden die tegenover Duits Zuidwest-Afrika liggen in bezit nemen.

5. Met midden van de Oranjerivier zal in de toekomst de grenzen vormen tussen Duits Zuidwest-Afrika en de Kaap-Kolonie.

6. Het Duitse Rijk zal geen bezwaar maken als genoemde Staten Delagoabaai in bezit nemen.

7. Als de opstand op een mislukking uitloopt zullen de opstandelingen die zich op duits gebied begeven als duitse onderdanen aangezien en als zulks behandeld worden.

---

## PROKLAMATIE VAN MARITZ.

AAN DIE VOLK VAN SUID-AFRIKA!—Nademaal die vrede wat in 1902 te Vereeniging geslote werd in stryd was met die ware wil van die Suid-Afrikaanse volk en ons tegen ons begeerte tot onderwerping gedwonge werd deurdat ons vroue en kinders deur die vyand op stelselmatige wyse in die konsentrasiekampe uitgemoor werd, waardeur die volk gevaar geloop het om helemaal uitgeroei te word;

Nademaal die ideaal van een Vry Suid-Afrika onder eigen vlag nog steeds deur ons volk gekoesterd word en ons vast geloof en heilig oortuig is dat die Voorsienigheid, die o'er die lotgevalle van volke sowel als persone beskik, onse vrome en kloeke voorvaders in hierdie sonnige land geplant het om van ons, hun afstammelinge, een vry en onafhankelike volk te maak;

Nademaal die Imperiale Regering in meer dan een geval sedert die laatste oorlog opnieuw woord met die Suid-Afrikaanse volk gebreek het deur, byvoorbeeld, die drie miljoen pond sterling wat bestemd was vir burgers wat sig nie onder beskerming van die vyand geplaas het nie, aan persone uit te betaal wat daarop geen aanspraak kon maak nie en verder sowel die Engelse regering as die Jingo-element in Engeland voortdurend pressie uitgeoefen het op die Unie regering om, in stryd met gedane beloftes, die nasionale aspirasies van ons volk uit te doof en te onderdruk en die belange van die ryk bove die van Suid-Afrika te plaas;

Nademaal die ryksregering eindelik so ver gegaan het om die Unie regering te beweeg om, tege die wil en begeerte van die o'ergrote meerderheid van ons volk te trag Duits Zuid-west-Afrika te verower en die Unie regering deur valse en bedriegelike voorstellingen die volksraad daartoe gebreng het om goedkeuring aan genoemde oorlog te heg;

Nademaal die volk eerst deur lydend verset en later met die wapen in die hand tegen genoemde oorlog geprotesteerd het en die Unie regering, in plaas van daaraan gehoor te gee, deur onware en misleidende beweringe die een deel van die bevolking tegen die ander onder die wapen gebreng het waardeur reeds vele sone van ons land die lewe verloor het;

Nademaal die volk alle konstitutionele middele uitgeput het om die Unie regering te beweeg om van genoemde oorlog af te sien en daar er dus vir die volk geen ander uitweg is dan om die Britse juk van sig te skud:

So is het dat ik, Salomon Gerhardus Maritz, Kommandant Generaal van die Republieke strydmagte in die Kaap Provincie, met konsent van die voorlopige regering, als volg proklameer en vas stel;

Dat die vroegere Suid-Afrikaanse Republiek en Oranje Vrystaat sowel as die Kaap Provincie en Natal vry van Brits gesag en onafhankelik verklaar word en iedere blanke ingeseten van genoemde streke, van welke nasionaliteit ook, word hiermee opgeroep om met die wapen in de hand die lang gekoesterde ideaal van een Vry en Onafhankelik Suid-Afrika te help verwesenlik. Als die volk hieraan eenparig gehoor gee dan kan die doel sonder bloedvergieting bereik word; aan die ander kant als men verdeeld is dan kan die stryd mogelik

lang en bloedig wees. Dis dus noodsakelik dat iedereen aan die wapen moet gryp om te kan behaal wat God vir ons volk bestemd het en wat hy nou in ons bereik stel.

Die eigendomme en goedere van diegene wat aan ons syde staan sal op alle mogelike manier gerespekteerd en beskermd word en alle behoorlike gekommandeerde goedere en diere sal so spoedig mogelik na die oorlog uitbetaald word.

Alle geldelike vorderinge, van welke aard ook, is gestaak tot drie maanden na die oorlog en dergelike skuldbewyse ens. sal geen rente dra gedurende die oorlog.

Die betaling van die repatriasieskulde is eveneens gestaak en so spoedig mogelik na die oorlog sal die hele kwessie in hersiening genome word met die doel een billiker en regtvaardiger oplossing te vind.

Verskeidene gevalle is bekend waar die vyand naturelle en kleurlinge gewapen het om ons te beveg en daar dit strek om minagting by die swart nasies op te wek vir die blanke, so wordt met nadruk gewaarschuwd dat, alle kleurlinge en naturelle wat met die wapen gevange genome word, sowel als hul offisiere, daarvoor sal moet boet met hul lewe.

Ik proklameer en maak verder bekend dat daar o'ereenkomstig oorlogswet gehandeld sal worde met krygsgevangene van die vyand wat by gevangeneming nie behoorlike uniforms draag wat onderskei kan word van die gewone burger drag.

Dat daar deur ons weerwraak geneem sal word wanneer mog blyk dat onse burgers of offisiere wat in die hande van die vyand mog val nie o'ereenkomstig die wette van beskaafde oorlogvoere behandeld word.

By verskeidene gelegenhede is in die laaste tyd geblyk dat die vyand sig van ontplofbare patrone bedien en ik wens met nadruk te protesteer tegen so 'n barbaarse manier van oorlogvoere. Van die vyand wat in besit van sodanige patrone gevonde word, sal o'ereenkomstig oorlogswet behandeld word.

In die laatste tyd het die vyand by meer dan een gelegenheid misbruik van die witte vlag gemaak en ook daartegen word gewaarschuwd.

Daar die vyand dreig om eigendomme en goedere van burgers wat aan Republikeinse syde stry te konfiskeer, word hiermee bekend gemaak dat sodanige konfiskere onwettig is en nie erkend sal word.

Eindelik word voor algemene informasie bekend gemaak dat die volgende persone als een voorlopige regering gekose is om namens die volk op te tree tot dat andere regeling gemaak kan worden :—

C. F. Beyers, Kommandant Generaal vir die Transvaal.

C. R. de Wet, Kommandant Generaal vir die Oranje Vrystaat.

S. G. Maritz, Kommandant Generaal vir die Kaap Provinsie.

J. C. G. Kemp, Assistent Kommandant Generaal vir die Transvaal.

A. P. J. Bezuidenhout, Vegt Generaal en Komdt. Kampfer.

Hierdie proklamasie moet beskou word als van toepassing sowel op die Transvaal en Oranje Vrystaat als op die Kaap Provincie en Natal en in so verre die inhoud nie in stryd is met proklamasies of kennisgevinge wat reeds deur die tydelike regering of republikeinse generaals uitgevaardigd mag wees.

GOD BEHOEDE LAND EN VOLK.

Gegeve onder myn hand te velde op hede die 16de dag van Desember in die jaar onses Heren Een duisend Negehonderd en Veertien.

S. G. MARITZ.

---

## DIE HOOFMOTIEF VAN LUIT. KOL. MARITZ.

(Uittreksel Verklaring uit Blouboek van 1914).

Die hoofmotief van Maritz se beweging skyn asof dit 'n bittere haat was teen enige iets Engels (British), en die daaropvolgende begeerte om alle Engelse konneksie in Suid-Afrika uit te roei.

Hy het 'n onversoenlike houding ingeneem na die Boere Oorlog vir baie jare, en het hom gevestig in D.S.W.A., waar hy baie intiem geword het met verskillende vooraanstaande Duitsers, en waar hy groot dienste bewys het in die organisasie van transport gedurende die Herero Opstand.

Gedurende sy verblyf in die landstreek het hy nooit sy bittere haat teen die Engelse probeer wegsteek nie, en so ver terug as 1906 toe die verhouding tussen Engeland en Duitsland baie gespanne was, was hy veronderstel om aan die Duitsers die hoop uit te spreek, dat hy wens oorlog word verklaar.

Die volgende is 'n uittreksel uit die Blou Boek van 1914.

Dit was my standpunt, want wat het die Engelse in ons land kom doen? Hulle het ons land ingeval, vrou en kinders vermoor, land verwoes, armoede en ellende veroorsaak, land verdeel, waar ons hulle geen kwaad gedoen het nie, maar in-

teendeel het hulle hier kom woon, goed geleef, en alle voordele gehad.

Ons het die volle reg om hulle te haat, maar ons het vandag bewys dat die Jood die oorsaak daarvan is. As van die Engelse of Afrikaners vandag verder met die Jood wil saamgaan, moet ons hulle uitroei! Dit is plig van die Afrikaner om hulle wortel en tak uit te roei.

LEES DIE JOODSE VRAAGSTUK GOED NA.

---

## „DIE LOT VAN DIE DUITSE JOOD"

**Deur Dr. MANFRED REIFER.**

**1. Die Historiese Proses.**

„Die huidige toestand van die Duitse Jode is die beëindiging van 'n historiese proses. Dit 'n ontwikkeling wat in die tyd van Bismarck begin het. Dit het noodwendig so moes gebeur, dit wil sê as ons die diepe historiese betekenis van hierdie anti-semitiese beweging, waarvan Adolf Hitler die sterkste bevorderaar is, verstaan.

---

## DIE SLEUTEL VAN DIE GEHEIM.

Die hele wêreld in die algemeen, en alle lande in besonder, is skielik in 'n ware hel gedompel.

Die mensdom is oorweldig met: **Oorloë, Rewolusies, Skerpe Krisisse, Golwe van Werkloosheid, Reusagtige Verwoestings, Verskriklike Omwentelinge, Politieke Opstande, Sosiale Stakings, Vrees en Skrik, Depressie sonder Presedent.**

Lewensstandaarde verander en word verlaag. Nasionale en Godsdienstige gelowe word aangeval, beskawing word bedreig. Waar kom sulke euwels vandaan? Van die Engelse? Die Franse? Die Italianers? Die Amerikaners? Die Pole? Die Arabiere? Die Eskimo's? NEE!

Maar tog is daar mense wat skuldig pleit, wat daarmee spog, wat die rede en doel is, en vir watter profyte of voordele dit gedoen word, word verduidelik. Hulle sê waar die groot euwels vandaan kom, waar dit heen lei. Lees net binnekant.

---

## 'N JOODSE PLAN VAN WERELD-OORHEERSING.

In die Paryse blad „Le Contemporain" van 1 Julie 1880, was 'n artikel gepubliseer, 'n verslag van Sir John Radcliffe,

oor politiek-historiese gebeurtenisse wat te boek gestel is gedurende die laaste tien jaar.

Hierdie artikel bevat 'n dokument wat 'n lesing is van 'n groot Rabbi (Reichorn) tydens 'n geheime vergadering van die Binneste Kring van Joodse Leiers, by die graf van die Grand Rabbi Simeon-ben-Jehuda. Dieselfde dokument was gepubliseer deur Kalixt de Vodsky in sy boek „La Russia Juive" gepubliseer deur „Britons," Londen, en ook deur „La Vieille France of Paris" en nog talle van skrywers en nuusblaaie.

Soos kan verwag word ontken die Jode die egtheid van hierdie dokument. Die Kanadees-Joodse Kongres het 'n pamflet gepubliseer waarin hulle betwis dat Reichorn ooit geleef het. Die bewys wat hulle aanvoer is dat Reichorn (wat nog in 1869 geleef het) se graf nie in die ou Joodse kerkhof in Praag voorkom nie. (Hierdie ou kerkhof was reeds in 1787 gesluit). Verder verwys hulle na die Joodse Ensiklopedia wat ook dieselfde tyd verklaar dat al die geskrifte van die Apostel Paulus vals is. Maar soos Lord Sydenham, mnr. Jouin, mnr. Benigni, Henry Ford, en ander uitstaande navorsers oor die Joodse vraagstuk gesê het van die „Protokolle van die ouderlinge van Zion," net so sê ons dat die „Dodelike redevoering van Rabbi Reichorn" presies pas by die gebeurtenisse soos ons hulle van dag tot dag sien verbygaan.

„La Vieille France" No. 214 het gepubliseer dat Radcliffe gedood is kort nadat hy die dokument wêreldkundig gemaak het, en dat die Jood Lassalle, wat die inligting aan hom verskaf het, kort daarna ook gedood is in 'n tweegeveg. Hieronder gee ons die hele redevoering net soos dit gepubliseer was deur „The Britons," 40 Great Ormond St., Londen, Engeland :

„Ons vaders het die plig op die gekose leiers van Juda gelê, om ten minste eenmaal elke eeu te vergader, rondom die graf van die Opperheer Caleb, die Heilige Rabbi Simeon, seun van Jehuda, wie se wysheid van die uitverkorene van een geslag na die ander oorgaan, en mag het oor die hele wêreld en oor al die afstammelinge van Juda.

„Dit is nou al agttien eeue dat hierdie oorlog aangaan tussen die kinders van Juda en hierdie Mag, wat aan Abraham belowe was, maar wat van hom weggeruk is deur die Kruis. Alhoewel hulle met voete vertrap, deur hulle vyande verneder, gedurig onderhewig aan angs van die dood, van vervolging, van geweld van alle soorte, was, het die geslag van Juda nie ondergegaan nie. En as ons oor die hele wêreld verstrooi is, dan is dit omdat ons die hele wêreld behoort te besit. Dit is al 'n hele paar eeue dat ons geleerde manne baie dapper veg teen die Kruis ; so dapper en met so'n uithoudinsgvermoë, dat niks

hulle kan oorwin nie. Ons mense kom stadigaan bo uit, en elke dag word ons krag meer. Aan ons behoort die God van vandag; dis hy wat Äaron in die woestyn opgerig het vir ons; —hierdie Goue Kalf wat nou die algemene God van die teenswoordige tyd is.

„Van die oomblik dat ons ons die alleenbesitters maak van al die goud van die wêreld, sal al die werklike mag in ons hande wees, **en dan sal die belofte aan Abraham volbring wees.**

„Goud is die grootste mag in die wêreld. Goud is die geweld, besoldiging, en die middel waardeur alle plesier verkry word, alles wat 'n mens vrees en graag wil hê. Daar het julle nou die groot geheim, die diepe kennis van die gees wat die wêreld regeer. Daar het julle die toekoms.

„Agttien eeue het aan ons vyande behoort, maar hierdie eeu en al die daaropvolgende eeue moet aan ons behoort, aan ons, die mense van Juda, en dit sal seer seker aan ons behoort.

„Dit is die tiende geleentheid gedurende die duisend jaar van aanhoudende en wrede worsteling met ons vyande, dat die uitverkore leiers van Juda, hier by die graf van die Heilige Rabbi Simeon, seun van Jehuda, bymekaar kom, om planne te beraam hoe om die ernstige foute en sondes wat ons vyande, die Christene, altyd maak, tot ons voordeel om te skep.

„By elke geleentheid het die nuwe Sanhedrin bevel gegee om die stryd teen ons vyande sonder genade voort te sit. Maar ons voorgangers was nooit so gelukkig om soveel goud in ons hande saam te bring—en gevolglik ook soveel krag—as in die 19de eeu, wat ons nou net deur is nie. Derhalwe kan ons onsself vlei, sonder die gevaar om onsself te mislei, dat ons ons doel bereik het en met vertroue die toekoms tegemoet kan gaan.

„Die tye van vervolging en vernedering—daardie swart en pynlike tye wat die kinders van Juda met soveel heldhaftige geduld gedra het—is gelukkig nou vir ons verby; en dit is te danke aan die vooruitgang en beskawing onder die Christene. Hierdie vooruitgang is nou die beste skild waaragter ons kan werk en wegkruip, om sodoende met vinnige en besliste tred die klein endjie oor te stap wat ons nog skei van ons eintlike doel af.

„Laat ons die toestand in Europa 'n bietjie in oënskou neem en ag gee op die bronne wat die Jode kon verower sedert die begin van hierdie eeu; die magtige kapitaal waarvan die beheer uitsluitlik in ons hande is; in Parys, Londen, Weenen, Berlyn, Amsterdam, Hamburg, Rome, Napels, ens., en tussen

die Rothschilds, orals is die Jode die base van die finansiële posisie deur die besit van duisende miljoene van ponde.

„Al die Keisers, Konings en regerende Prinse van vandag gaan gebuk onder 'n verskriklike skuldelas wat aangegaan is vir die instandhouding van groot permanente leërs om hulle wankelende trone in stand te hou. Die geldmark beheer hierdie skulde en ons is tot 'n baie groot mate orals die base van die geldmarkte. Ons moet eintlik 'n studie maak van hoe ons hierdie geldlenery meer kan aanmoedig, sodat ons die alleen-regeerders van die geldmarkte kan word. Verder moet ons, sover moontlik, as waarborg vir die geld wat ons aan hulle leen, die eksploitasie van hulle spoorweë, hulle myne, hulle bos-aanplantings, hulle fabrieke en hulle gronde, en dan ook die kontrole van die belastings, kry.

„Landbou sal altyd die groot oorsprong van rykdom wees in alle lande. Die besitting van groot vaste-eiendomme bring mee dat die eienaar geëerd is, en 'n groot invloed kan uitoefen. Daarom moet ons nou groot pogings aanwend om Jode tot groot landelike magnate te maak. Ons moet ons dus haas om die groot besittings op te breek, sodat ons daardeur gouer in besit daarvan kan kom.

„Onder die voorwendsel dat ons die werkende klasse help, moet ons groot belastings op die eiendomsbesitters van alle groot landgoed hef en as sulke landgoed in ons hande geval het, sal al die arbeid van die werkers en die Christense Proletariaat vir ons 'n bron van ontsaglike groot winste word.

„Armoede is slawerny," het 'n digter gesê. Die Proletariaat is die nederige slaaf van spekulasie. Maar verdrukking en invloed is die baie nederige diensknegte van die gedagte wat die sluheid inspireer. Wie sal dan aan die seuns van Juda wysheid, versigtigheid en sluheid ontsê ?

„Ons mense is vooruitstrewend, hoogmoedig en genotsliefhebbers. Waar lig is, is daar ook skadu. En dit is nie sonder rede dat „Onse God aan sy uitverkore volk" die ywerigheid van 'n slang, die sluheid van 'n jakkals, die geheue van 'n hond, die solidariteit en bymekaarskraap-instink van 'n ratel, toevertrou het nie.

„Ons het gekreun onder die slawerny van Babylon en ons het magtig geword. Ons tempels was verwoes en ons het duisende tempels in hulle plekke gebou. Vir agtien eeue was ons slawe, en in die teenswoordige eeu het ons bokant al die ander mense uitgeklim.

„Dit is gesê dat talle van ons broers in Juda bekeer geraak het en as Christene gedoop is . . . . Wat maak dit? Die gedooptes kan ons baie nuttig gebruik; Hulle kan ons versterkings wees waarmee ons nuwe en onbekende streke binne-

marsjeer; hierdie bekeerdes behoort nog tot ons, en ten spyte van die doop van hulle liggame, sal hul gees en siel altyd getrou aan Juda bly. Binne nog 'n eeu sal dit nie die kinders van Juda wees wat begeer om Christene te word nie, maar liewers die Christene wat ons geloof sal soek. Maar dan sal Juda hulle met veragting verjaag.

„Aangesien die Christelike Kerk een van ons gevaarlikste vyande is moet ons sonder verslapping werk om hulle invloed te ondermyn. Op die gedagtes van diegene wat die Christelike leer huldig, moet ons soveel as moontlik idees van vrydenking, van twyfel, inent, en ons moet godsdienstige geskille veroorsaak en op die manier die pad oopmaak vir verskillende sektes in die christendom. Natuurlik moet ons begin om eerste die Christelike Predikante in onguns te bring. Laat ons openlik oorlog teen hulle verklaar, deur bedenkings te uiter teen hulle opregtheid en huislike lewe. Deur bespotting en skimpe sal ons die beste kant hê van die eerbied en status wat hulle status en kleed toekom.

„Die Lig wat deur onderwys kom en die onvermydelike gevolg is van die skole, is die natuurlike vyand van die Kerk. Laat ons ons daarop toespits om die jong skoliere onder ons invloed te kry. Die idee van vooruitgang bring met hom mee gelykheid van alle gelowe, wat weer op sy beurt lei tot die onderdrukking van Christelike onderrig in skole. Die Jode sal ook, deur sluheid en geleerdheid, sonder moeite posisies as dosente en professore in Christelike skole verkry.

„Op hierdie manier sal die Christelike opvoeding beperk word tot die familie, en soos dit die geval is in die meeste families is daar nie tyd om op hierdie deel van die onderwys te let nie, met die gevolg dat die godsdienstige gees stap vir stap verswak en later heeltemal sal verdwyn.

„Elke oorlog, elke rewolusie, elke politieke of godsdienstige omwenteling wat in die Christelike wêreld plaasvind, bring die oomblik van oorwinning nader.

„Handel en spekulasie, twee vrugbare faktore, moet nooit uit die hande van die Jode wees nie. En veral moet ons sorg dat ons 'n monopolie verkry in die handel van alkohol, botter, brood en wyn; want hierdeur beheers ons dan volkome die landbou en die landelike ekonomiese posisie. Ons sal dan die distribueerders word van koring. Maar as daar dan 'n sekere mate van ontevredenheid ontstaan, as gevolg van die ellende van die proletariaat, sal ons baie maklik al die verantwoordelikheid op die regering gooi.

„Alle openbare betrekkinge moet oop wees vir Jode, en as hulle eenmaal daar is, sal ons baie goed weet om deur te druk tot die hoofbron van invloed en mag—deur middel van die

diensbaarheid van diegene wat ons dien. Dit moet goed verstaan word dat dit alleen geld vir posisies van eer, mag en voorkeur; die ander betrekkinge wat met kennis, werk en moeite gepaard gaan, kan aan die Christene oorgelaat word. Die magistraatskap is 'n instelling van die grootste belang vir ons. Die beroep van advokaat veral bring ons in noue aanraking met die sake van ons natuurlike vyande, die Christene, en hierdeur word hulle aan ons genade oorgelaat. Hoekom kan die Jode nie ministers van „openbare onderwys" word nie, aangesien hulle so dikwels reeds die poste van finansiërs vul? Jode moet hulle dit ten doel stel om ook wetgewers te word, sodat hulle hul kan beywer om die wette te vernietig wat die heidene (ongelowige sondaars) gemaak het teen die kinders van Juda, wat die enigste gehoorsames is aan die wette van Abraham.

„Verder staan ons plan nou op die punt van algehele oorwinning; want orals word vooruitgang erken, en aan ons is dieselfde burgerregte as aan die Kristene verleen. Iets wat baie noodsaaklik is en wat ons gedurig moet nastreef is om wette te kry wat nie so streng op bankrotskap is nie. Ons sal daarvan 'n goudmyn maak wat baie ryker sal wees as wat die myne vroeër in Kalifornië was.

„Die mense van Juda moet hulle ambisie in die rigting van mag stuur, waarvandaan voorkeur en eer kom. Die doeltreffendste manier om daar te kom is om 'n ferme hand te hê op alle verenigings—industrieë, finansieel en kommersieel. Daar moet egter altyd gewaak word teen enige lokval of versoeking wat ons sou kan onderwerp aan 'n geregtelike ondersoek. Ons moet ons daarom in alle soorte van spekulasie met die versigtigheid en taktvolheid gedra wat altyd ons spesiale bekwaamheid vir besigheid gekenmerk het.

„Ons moet presies op hoogte van sake wees met elke posisie wat 'n hoë sosiale onderskeiding aanbied, filosofie, medisyne, wet, musiek, staathuishoudkunde. Met een woord al die verskillende vertakkinge van die wetenskap. Kuns en letterkunde is 'n groot veld waar ons sukses ons groot kan laat lyk om ons bekwaamheid te kan uitwys. Hierdie beroepe is onafskeidbaar van spekulasie. As 'n Jood die komponis was van 'n musiekstuk, al was dit ook hoe gebrekkig—kan ons dit gebruik om hom mee op te hemel. So ver dit die wetenskappe filosofie en medisyne aangaan behoort hulle ook 'n groot deel te vorm van ons intellektuele veld. 'n Dokter word vertrou met die intiemste geheime van 'n familie en as sulks het hy die gesondheid en lewes van ons ergste vyande, die Christene, in sy hande.

„Ons moet huwelike tussen Jode en Christene aanmoedig, want die mense van Juda loop nie gevaar om te verloor deur

sulke verbintenisse nie, maar hulle wen daarby. Een druppel onsuiwer bloed wat by ons ras s'n kom kan dit glad nie besoedel nie, en ons seuns en dogters kan, deur sulke verbintenisse met Christen families van aansien, verhoging van status en mag bereik. In ruil vir die geld wat ons sal gee is dit net reg dat ons invloed verkry oor die wat rondom ons is. Hierdie gesamentlike ouerskap met Christene bring nie mee dat daar enigsins afgewyk sal word van die koers wat ons vasgestel het nie. Inteendeel, maak dit ons tot 'n groot mate die beskikkers van hulle lot. Dit is wenslik dat die Jode nie die vroue van ons heilige godsdiens moet gebruik as bywywe nie, maar dat hulle christen maagde vir hierdie doel moet gebruik. Om die heilige sakrament van die huwelik in 'n kerk te laat vervang deur 'n siviele amptenaar sal van groot belang wees vir ons, want dan sal die Christenvroue na ons kampe toe hardloop.

„As goud die grootste mag in die wêreld is, dan is die pers seker die tweede. Maar wat is die nut van die eerste sonder die tweede ? Aangesien dit onmoontlik is om te begryp wat reeds beraam en gedaan is met die hulp van die pers, is dit dan nie van belang dat ons mense al die dagblaaie in elke land beheer nie ? Die besit van die goud, en die sluheid waarmee ons die hande kan vetsmeer van die wat omkoopbaar is, sal ons die arbiters van die openbare mening maak en dit sal ons die heerskappy oor die massas gee.

„So gaan ons stap vir stap aan op ons pad en met ons groot deug van volharding sal ons die Christene terugdryf en hulle invloed vernietig. Ons sal vir die wêreld voorskryf wat hulle moet eer en wat hulle moet vervloek. Miskien sal daar enkelinge kom, wat in opstand sal kom teen ons en ons vervloek en veroordeel ; maar die massa, sagmoedig en onkundig, sal na ons luister en ons kant kies.

„As ons die pers absoluut beheer, dan sal dit moontlik wees om alle idees van eer, eerbaarheid en opregtheid te verander na ons smaak. Ons sal die eerste aanval maak, en die eerste hou slaan op daardie instelling, tot hiertoe nog heilig, nl. die familielewe—en sodoende sy val teweegbring. Ons sal dan in staat wees om alle ideale wat ons vyande, die Christene, hoog gehou het, uit te roei. Ons moet vir ons 'n swaard maak deur die luste aan te kweek, ons sal openlik oorlog verklaar teen alles wat totnogtoe gerespekteer en geëer was.

„Alles wat reeds genoem is, moet behoorlik verstaan en in ag geneem word en laat elke kind van Juda hierdie beginsels behoorlik inneem. Dan sal ons mag vermeerder soos 'n reusagtige boom, waarvan die takke vrugte sal dra, by name rykdom, plesier, geluk en mag, as vergoeding vir die afgryslike

toestand wat die lot van die mense van Juda vir eeue lank was.

„As een van ons mense 'n stap vorentoe neem, sien toe dat 'n Jood kort op sy hakke is. As 'n Jood voor die geregshowe van die land waarin hy woon gesleep word, laat sy Jodebroers hom vinnig te hulp snel, maar slegs as hy die wette gehoorsaam het wat Juda vir soveel eeue nagekom het.

„Ons mense is konserwatief, getrou aan godsdienstige seremonies en die gebruike wat deur ons voorvaders aan ons oorgelewer is. Dit is in ons belang dat ons tenminste moet voorgee dat ons belang stel in sosiale vraagstukke van die dag en veral dié wat die verbetering van die toestande van die werkers aangaan. In werklikheid, egter, moet ons pogings in hierdie rigting net daarop gemik wees om die openbare mening aan ons kant te kry (d.i. die arbeiders organisasies). Deur die blindheid van die massas, en die gemak waarmee hulle deur welsprekendes opgesweep word—welsprekendheid wat net so leeg is as wat dit hoog klink, en wat op straathoeke gehoor word—het hulle 'n gewillige prooi en gedienstige werktuie van geklets en kullery geword. Ons sal in staat wees om van ons eie mense te kry wat só welsprekend is dat hulle die opregte Christene se geesdrif kan weerspreek en regeer.

„Ons moet sover as moontlik die hele proletariaat afskei en onder die mag plaas van diegene wat die geld besit. Dit is die middel waardeur ons die massas in opstand sal laat kom net wanneer ons wil. Ons stoot hulle in opstande en rewolusies en elkeen van hierdie rampe gee ons geheime belange 'n groot stoot vorentoe en bring ons vinnig nader na ons groot doel, nl. om te regeer oor die hele wêreld soos dit aan ons Vader Abraham belowe was.

---

## DIE GROOT SAMESWERING.

### Die Groot Ideaal. Die verdwyning van almal behalwe Israel.

Die „Jewish World," 'n belangrike Joodse blad in Engeland, het in sy uitgawe van 9 Feb. 1883 die volgende gepubliseer:

„Omdat die Jode uitmekaar gedryf was, het hulle 'n kosmopolitaanse volk geword. Hulle is die enigste kosmopolitaanse volk, en in hierdie hoedanigheid moet hulle dien as 'n middel om nasionale en rasseverskille op te los. Die groot ideaal van Judaisme is nie om toegelaat te word om eendag in 'n gaatjie in 'n hoek saam te woon nie, maar dat die hele wêreld deurtrek sal word met die Joodse leerstellings, en dat

in 'n wêreldwye broederskap van Nasies—in werklikheid 'n groter Judaisme—alle afsonderlike nasies en godsdienste sal verdwyn.

„As kosmopolitaanse mense, is die Jode die stadium verby wat die nasionale vorm van afgesonderdheid in die sosiale lewe voorstel. Hulle kan dit nooit weer aanvaar nie. Hulle het die hele wêreld hulle tuiste gemaak en nou strek hulle hulle hande uit na die ander nasies van die wêreld om hulle voorbeeld te volg. Hulle doen meer deur hulle aktiwiteite en letterkundige wetenskap, en deur hulle dominerende posisies in alle vertakkinge van openbare aangeleenthede, hervorm hulle langsamerhand Christene se sienswyse en stelsels in die Joodse rigting.

---

## JODE WIL CHRISTENE UITROEI—DISRAELI.

„In sy boek „Lord George Bentinck : A Political Biography" skryf die Jood, Benjamin Disraeli, in 1858—Disraeli het later eerste minister van Engeland geword :

„'n Opstand is aan die gang teen tradisie, aristokrasie en eiendomme. Vernietiging van die Joodse godsdiens en beginsels, of dit volgens die Kode van Moses of volgens die christelike vorm is, die natuurlike gelykheid van alle mense, die vernietiging van alle eiendom word verkondig deur geheime rade wat nou voorlopige regerings vorm. **En manne van die Joodse ras is aan die hoof van elkeen.** Die volk werk saam met vrydenkers ; die slimste versamelaars van eiendom staan aan die kant van die kommuniste ; die eienaardige en uitverkore volk gaan hand aan hand met die skuim en laagste klasse van Europa !—En dit alles net omdat hulle begeer om die ondankbare Christene, (wat tog hulle naam aan die Jode te danke het) te vernietig, en die tirannie van wie hulle nie langer kan verduur nie"—Bladsy 357.

„Toe die geheime rade in Feb. 1848 Europa verras het, was ook hulle verras deur die onverwagte geleentheid, en hulle was toe ook nie in staat om gebruik te maak van die kans nie. Was dit nie vir die Jode nie, sou die onnodige rewolusies Europa nie uitgeput en verwoes het nie, maar die vurige energie en die aanhoudende planne van die kinders van Israel het vir 'n lang tyd die onnodige en nuttelose worsteling aan die gang gehou. As die leser na die tydelike regerings wat gedurende daardie tydperk gevorm was in Duitsland, Italië en ook Frankryk kyk, dan sal hy orals die hand van die Joodse element sien"—Bladsy 357.

## DEUR WIE DIE WêRELD REGEER WORD, VOLGENS BENJAMIN DISRAELI.

Benjamin Disraeli, 'n Jood, skryf in 1844 in sy boek „Coningsby," bladsye 249—252, as volg :—

„Tenspyte van die vernedering van eeue, oefen die Joodse gees 'n groot invloed uit oor die Europese sake. Ek praat nie van hulle wette wat julle nog gehoorsaam nie, van hulle letterkunde waarmee julle gedagtes nog deurtrek is nie, maar van die lewende Hebreeuse."

„Daar is nie 'n groot intellektuele beweging in Europa waarin Jode nie baie prominent is nie. Daardie geheimsinnige Russiese diplomasie wat Wes-Europa so beangs maak, is georganiseer en word deur Jode uitgevoer ; daardie magtige rewolusie (van 1848) wat inderdaad 'n tweede en groter hervorming sal wees, en waarvan nog min bekend is in Engeland, ontwikkel uitsluitlik onder Joodse toesig. Hierdie Jode het feitlik 'n monopolie van al die professorate van Duitsland en ander. Die beginner van geestelike Christendom is 'n Jood, Regius, professor in Godgeleerdheid aan die universiteit van Berlyn.

Benary, wat so bekend en beroemd is, en ook aan dieselfde universiteit verbonde is, is ook 'n Jood. Wehl, die professor wat Arabies doseer, is ook 'n Jood. Jare gelede toe ek in Palestina was, het ek 'n Duitse student ontmoet wat gegewens versamel het vir die geskiedenis van die Christendom, 'n nederige en geleerde man. Dit was Wehl. Hy was toe nog onbekend, maar sedert die tyd het hy die beste student in Arabies geword, en die lewensgeskiedenis van Mohamed geskryf. Die getalle Duitse professore van die Joodse geslag is legio. In Berlyn alleen is meer as tien.

„Ek het nou vir jou gesê dat ek môre stad-toe gaan, omdat dit vir my gebruiklik is om in te meng wanneer sake van die Staat op die tapyt kom. Verder bemoei ek my nie. Ek lees in die nuusblaaie van oorlog en vrede, maar ek is nooit ontsteld nie, behalwe as ek in kennis gestel word dat die regeerders skatte wil hê, want dan weet ek dat die Konings ernstig is.

„'n Paar jaar gelede het daar 'n aanvraag gekom van Rusland af. Daar was geen vriendskap tussen die hof van St. Petersburg en my familie (Rothschild) nie. Sake het echter tot 'n verstandhouding gekom tussen die Ramanoffs en die Sidonnias. Ek het nogtans besluit om self na St. Petersburg te gaan. Met my aankoms daar het ek 'n onderhoud gehad met die Russiese Minister van Finansies, Graaf Canerin. Toe sien ek dat hy die seun is van 'n Litouse Jood. Die lening was in verband met sake van Spanje. Ek besluit toe om na Spanje af te reis. Onmiddellik na my aankoms daar het ek 'n onderhoud met die

Spaanse Minister, Senor Mendizabel gehad, en gesien dat hy netsoos ekself, 'n Jood van Aragon is. As gevolg van wat in Madrid plaasgevind het, het ek toe direk na Parys gegaan om die President van die Franse Raad te gaan raadpleeg. Ek sien toe die seun van 'n Franse Jood, 'n held, 'n keiserlike maarskalk, en dit moet ook so wees, want wie behoort militêre helde te wees as dit nie dié is wat die Heer der Leërskare aanbid nie ?

„Is Soult 'n Hebreër ? Ja, van ander maarskalke soos byv. die beroemde Masseun. Sy regte naam is Irannassa. Maar laat ek verder vertel. Die gevolg van ons samespreking was dat 'n noordelike mag genader moes word in 'n vriendeliker manier. Ons besluit toe op Pruise en die President van die Raad rig 'n versoek aan die Minister van Pruise, wat 'n paar dae later ons Konferensie bygewoon het. Graaf Arnim stap die Kabinet binne en ek sien 'n Jood van Pruise. **„So sien jy, my liewe Coningsby, dat die wêreld regeer word gans ander persone as wat dié, wat nie agter die skerms is nie, hulle verbeel."**

---

## DIE GROOT SAMESWERING.

**Markus Eli Ravage,** 'n Romeinse Jood wat op die staf van die „New York Times", waarvan die eienaars Jode is, dien, het drie boeke in die V.S.A. gepubliseer. „An American in the making", „The Jews pay" en „The malady of Europe". Hy het aan die Universiteite van Missourie en Columbia gestudeer. In 1928 het hy twee artikels geskryf waarvan ons die volgende uittreksels gee :

„Julle hou nie van ons nie, maar julle weet seker nie hoekom nie.

„Dit is nie lank gelede nie dat ek gehoor het dat ons geldvreters en kommersiële materialiste is ; nou is die klagte dat geen kuns of professie veilig is teen Joodse indringing nie !

„Ons versuim ons pligte as patriotte omdat ons van natuur vredeliewend is, en ons is die aartsknoeiers van wêreldoorloë en die vernaamste voordeeltrekkers uit sulke oorloë. „Julle beskuldig ons dat ons die rewolusie in Moskou opgestook het. Gestel nou dat ons dit sou erken, wat daarvan ?

„Julle maak baie lawaai oor die groot Joodse invloed in julle skouburge en bioskope. Indien julle klagte wel gegrond is, wat is dit nou eintlik in vergelyking met ons ontsettende invloed in julle kerke, skole, julle wette en julle regering, en julle alledaagse denke.

„Julle begin nog nie eers om die werklike diepte van ons skuld te besef nie. **Ons is indringers ! Ons is onderkruipers !** Ons het julle natuurlike wêreld geneem, julle ideale, julle

werklike bestemming, en hulle verwoes. Ons was nie net die oorsaak van die Wêreldoorlog nie, maar van elke groot rewolusie in julle geskiedenis. Ons het tweedrag en verwarring en teleurstelling in julle persoonlike en openbare lewes gebring. Ons doen dit nog. Niemand kan bepaal hoe lank ons nog sal aanhou om dit te doen nie.

„Wie weet watte groot en heerlike bestemming julle sou gewag het as ons julle alleen gelaat het nie. Maar ons het julle nie alleen gelaat nie. Ons het julle beetgepak, en die heerlike en pragtige struktuur wat julle opgerig het, het ons neergetrek, en sodoende die gang van julle geskiedenis verander. Ons het julle oorwin soos nie een van julle Koninkryke nog ooit vir Afrika of Asië kon onderwerp nie.

„Ons het dit gedoen bloot alleen met die onweerstaanbare mag van ons gees,—met idees, met propaganda.

„Vat die drie belangrikste rewolusies, van die moderne tye—die Franse, Amerikaanse en Russiese. Wat is hulle anders as net die oorwinning van die Joodse leer van sosiale staatkundige en ekonomiese geregtigheid? Die einde is nog nie eers naby nie. Ons domineer julle nog.

‚Is dit 'n wonder dat julle ons verfoei? Ons was die remskoen aan julle hoop op sukses. Ons het maar net julle siele verdeel, julle aspirasies verwar, julle begeertes verlam.

„Waarom sal julle ons dan nie verfoei nie? As ons in julle plek was, sou ons seker nog minder van julle hou. Ons sou egter nie doekies omdraai nie, maar dit reguit vir julle sê.

„Julle Christene bekommer julle en kla oor die Joodse invloed oor julle beskawing. Julle sê ons is 'n internasionale volk, 'n vaste minderheid tussen julle, met tradisies, belange, aspirasies en doelstrewings wat verskil van dié van julle. Soos julle self verklaar is hierdie toestand van sake 'n bedreiging vir julle ordelike ontwikkeling; dit belemmer julle bestemming. Ek sien nie heeltemal die gevaar nie! julle wêreld was nog altyd deur minderhede regeer, en dit lyk vir my van minder belang, wat nou eintlik die oorsprong en verklaarde geloofsbelydenis van die regerende kliek is. Aan die ander kant is die invloed gewis daar, en dit is ver groter, en meer verraderlik, as wat julle weet.

„Dit is wat ons nie kan uitmaak nie; dit amuseer ons, maar soms is hierdie spelletjie van Jode plaery tergend. Dit lyk asof dit baie groter afmetings het. Julle loop rond en fluister oor die hand van die Jood in die een of ander saak. Dit laat ons bewe. Julle noem ons onderkruipers, agitators, rewolusiemense. Dit is die waarheid, en ek bewe oor julle ontdekking.

„Ongetwyfeld het ons 'n leeue aandeel in die Lutherse re-

bellie gehad, en dit is 'n feit dat ons die groot aanhitsers was in die demokratiese rewolusie van die voor laaste eeu, beide in Frankryk en Amerika. As ons dit nie was nie, ken ons ons eie belange nie.

„Die Republikeinse rewolusies van die agtiende eeu het ons bevry van ons eeue-oue politieke en sosiale gebreke. Ons het baie voordeel uit hulle gekry.

„Julle hou aan om te babbel van Joodse sameswerings, en noem die gevalle van die Groot Oorlog en die Russiese Rewolusie. Is julle dan verbaas dat ons Jode nog altyd julle antisemitisme lig opneem, solank as wat dit nie tot geweld oorgegaan het nie.

---

## DIE KOMPLOT VAN DIE MIDDELEEUE.

„Die ‚Revue des Etudes Juives' van Parys, 'n publikasie wat deur Rothschild gefinansieer word, het in 1880 twee dokumente gepubliseer wat bewys dat die Geleerde Ouderlinge van Sion gedurende die 15de eeu aan die werk was en leiding gegee het aan die Joodse oorwinning. Prominente nuusblaaie en skrywers dwarsdeur die wêreld, soos Vieille France, Morning Post, Abbe Charles, Henry Ford, N. H. Webster, ens., het dikwels hierdie dokumente aangehaal. Hulle lui as volg: „Brief van die Jode van Arles gestuur aan die Jode van Konstantinople". „Geëerde Jode,—gesondheid en genade. Julle behoort te weet dat die Koning van Frankryk wat weereens die meester geword het van Provence het ons verplig om Christene te word, of om ons dominiums te verlaat. En hulle van Arles, Aix en Marseilles begeer om ons eiendom te neem, bedreig ons lewes, wil ons sinagoges verwoes en wil ons baie leed aandoen. Al hierdie dinge maak ons onseker wat om te doen i.v.m. in die wet van Moses. Daarom smeek ons u om ons te laat weet wat ons behoort te doen.

Chamor, Rabbi van die Jode,
van Arles, 13de van Sabbat, 1489.

Antwoord van die Jode van Konstantinopel aan die van Arles en die Provence.—„Geliefde broeders in Moses, ons het julle brief ontvang, waarin julle vertel van die verdriet en teenspoed wat julle verduur en ons is diep bewoë. Die opinie van die groot visiere en Rabbi's is as volg: Aangesien die Koning van Frankryk julle dwing om Christene te word, word Christene omdat julle nie anders kan nie, maar laat die wet van Moses in julle hart bewaar bly.

„Nademaal julle sê dat julle lewes bedreig word laat julle kinders dokters en aptekers word sodat hulle dit van die Kristene kan ontneem. Nademaal julle sê dat julle eiendom van

julle ontneem word, maak julle kinders handelaars sodat hulle trapsgewyse die Christene van hulle eiendomme kan ontroof. Nademaal julle sê dat julle sinagoges verwoes, laat julle kinders (Canons) en geestelikes word, sodat hulle die Christene se kerke kan vernietig. Nademaal julle sê dat julle baie onreg moet ly, laat julle seuns prokureurs en notarisse word en laat hulle altyd deel neem in staatssake, sodat julle daardeur 'n juk op die Christene plaas, en julle die wêreld oorheers, en julle op dié manier julle op hulle wraak.

„Moenie van hierdie gebod wat ons julle gee afwyk nie, en julle sal deur ondervinding sien, dat hoe laag julle ookal gebring is, julle nog die toppunt van mag sal bereik.

V.S.S.V.F.F.

Prins van die Jode in Konstantinopel,
die 21ste van Caslem 1489.

(Die Joodse Kongres van Kanada het probeer om hierdie dokumente te misken met behulp van 'n swak artikel in die Montreal „L'Ordre" wat egter deur die „Montreal Patriots" van Maart 1934 afdoende weerlê is.)

**Die Alliansce Isrealite Universelle en Adolphe Cremieux, gedruk in die „Morning Post", 6 September 1920:**

Die unie wat ons begeer is nie 'n Franse, Engelse, Ierse of Duitse nie, maar 'n Joodse unie, 'n wêreldunie.

„Ander volke en rasse is verdeel in nasionaliteite; ons alleen het nie medeburgers nie, maar uitsluitlik medegeloofsgenote.

,'n Jood sal onder geen omstandighede van watter aard ookal, 'n vriend van 'n Christen word nie, alvorens die Joodse Geloof—die enigste godsdiens van rede—nie oor die hele wêreld heers nie. Vertrooid tussen ander volkere, wat van die vroegste tye vyandig gesind was teenoor ons regte en belange, begeer ons om in die eerste en laaste instansie Jode te bly. Ons nasionaliteit is die godsdiens van ons vaders, en ons erken geen ander nasionaliteit nie.

„**Ons woon in 'n vreemde land,** en kan ons nie bemoei met die ambisies van lande wat heeltemal vreemd aan ons is, terwyl ons eie morele- en geldelike probleme in gevaar gestel word nie.

„Die Joodse leerstellings moet die ganse wêreld deurtrek, Israeliete! Dit maak nie saak waar die noodlot heen lei nie.—Alhoewel julle oor die ganse aarde versprei is, moet julle julle altyd beskou as lede van die uitverkore volk.

„As julle besef dat die geloof van julle voorvaders julle enigste patriotisme is, as julle besef dat nieteenstaande die nasionaliteit wat julle omhels, julle altyd Jode sal bly, en 'n een

en enigste nasie sal vorm, as julle glo dat Judaïsme die een en enigste godsdienstige en staatkundige waarheid is, as julle daarvan oortuig is julle Israeliete van die heelal, stem dan toe dat ons saak groot en heilig is, en sy sukses is verseker. Katolikisme ons ou vyand, lê in die stof, met 'n dodelike wond in sy hoof.

„Die net wat Israel oor die aardbol gooi word daeliks groter en sprei uit, en die gewigtige profesie van ons heilige boeke sal eindelik vervul word.

„Die tyd is naby dat Jerusalem die huis van gebed sal word vir al die nasies en geslagte en die banier van die Joodse enkelgodheid ontvou sal word en op die verste strande sal wapper.

„Laat ons gebruik maak van alle omstandighede. Ons mag is ontsettend groot—leer dan om die mag te gebruik vir ons saak. Waarvoor moet ons bang wees ? Die dag is nie meer ver dat al die rykdom en skatte van die aarde in die besit van die kinders van Israel sal wees nie. (Hierdie manifesto van Adolphe Cremieux, staaf presies wat Karl Marx, Benjamin Disraeli, Moses Joel en die „Jewish Chronicle" omtrent net dieselfde tyd geskrywe het. Die Joodse Kongres van Kanada het probeer om te bewys dat die dokumente nie in die gees van die „Alliance" of van Cremieux is nie, terwyl Cremieux toe net daarin geslaag het om die Turkse outoriteite om te koop, met die hulp van Moses Montifiore, om die doodvonnis oor agt Jode wat vir ritueele moord in Damosens in 1842 veroordeel is, op te hef. Wat Cremieux in die volgende kolom sê is afdoende bewys van die ooreenkoms van gedagte met die Manifes en die werk van Cremieux.

---

## TEEN NASIONALITEITE EN GELOWE, ADOLPHE CREMIEUX, JOOD.

„Die Messianisme van die nuwe tyd sal vorder in die Jerusalem van 'n nuwe orde ; heilige fondamente tussen Ooste en Weste sal die tweeledige Ryke van Pouse en Keisers vervang. Ek steek dit nie weg nie, dat ek al die jare my gedagtes slegs op hierdie werk bepaal het. Die „Alliance Israelite Universelle" het skaars sy werk begin op sy invloed word reeds oorsee gevoel. Dit is nie net tot ons geloof beperk nie ; dit is bedoel om al die gelowe deur te trek net soos dit al die lande deurgetrek het. Nasionalisme moet verdwyn, gelowe moet onderdruk word.

„Maar Israel moet nie verdwyn nie, want hierdie klein volkie is die Uitverkorenes van God. In al die lande moet ons

die geïsoleerde Jode in verbinding bring met die outoriteit sodat ons, met die eerste tyding van 'n aanval, soos een man kan opstaan. Ons stemme moet in die vergaderinge van Kabinet Ministers gehoor word, tot by die ore van die Pruise, en as die ergste kom, sodat ons gebruik moet maak van die wette van geweld, dan sal ons aansluit by al die wat by die opposisie is. Ons word gevra om die verlede te vergeet, maar daar is 'n tyd wanneer 'n onsterflike verbintenis gebou sal word, op onbeweegbare fondamente. (Edouard Drumont het in sy „Libre Parole", verskillende sulke verklarings deur Cremieux aangehaal).

---

## DIE TWEE GESIGTE.

„Rene Groos, 'n Jood, sê in Le Nouveau Weroure, Parys, Mei, 1927 ::

„Die twee Internationale van finansies en rewolusies werk met groot geesdrif ; hulle is die twee fronte van die Internationale. Daar is 'n Joodse sameswering teen al die nasies."

Jood Blumenthal, editeur van „Judisk Tidskrift", Sweden, skryf in sy uitgawe No. 57, 1929. „Dit is maar nou kort dat ons geslag die wêreld 'n nuwe profeet gegee het, maar hy het twee gesigte en dra twee name ; aan die een kant is Rothschild, leier van die kapitaliste en aan die ander kant, Karl Marx, die apostel van dié wat al die ander wil verwoes.

---

## DIE SIMBOOL VAN DIE JOODSE OORWINNING.

Die Ster van Sion is gemaak van twee driehoeke wat oormekaar gevleg is. Dit word die Seël van Dawid genoem. Dit is die rasse-nasionale, en godsdienstige kenteken van internasionale Jodedom. Dit word gesien in alle sinagoges, in alle Joodse burgerlike organisasies en op die Joodse vlag. Dit is die enigste banier wat deur die Jode dwarsdeur die wêreld gehys word.

Die Ster van Sion is die amptelike kenteken van alle kabbalistiese organisasies. Dit is geplaas bo-aan die Verdrag van Versailles. Dit is die amptelike banier van twee republieke en drie distrikte van die Sowjet Republieke. Dit was geplaas op Franse, Duitse en ander posseëls. Dit pryk as die amptelike wapen in die Groot Seël (wat sy oorsprong by vrymesselary het) van die Verenigde State ; dit pryk ook op die nuwe Amerikaanse dollarnoot. Dit pryk op die agterkant van die Roosevelt medaljes wat by duisende uitgegee word deur die Ame-

